


# GEMEENTE

# KLERKSDORP

# 1866 – 1966

DEUR

DS. S. J. BOTHA B.A. BD.

*Uitgegee deur die Kerkraad van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Klerksdorp en gedruk te Krugersdorp deur die N.H.W.-Pers, 1966.*

OPGEDRA AAN

*Dr. en Mev. P. W. Venter*

— DIE SKRYWER

## Voorwoord

Dit is vir my 'n voorreg om hierdie boekie uit die pen van ds. S. J. Botha aan te beveel by die leserpubliek van ons kerk.

Ds. Botha het met presiese deeglikheid die Geskiedenis van Klerksdorpgemeente oor die afgelope honderd jaar beskrywe. Ons wil die skrywer gelukwens met sy werk en bedank daarvoor. Tegelyk moet ons ook die dank van die kerk betuig teenoor die gemeente van Klerksdorp, dat hulle die opdrag om die geskiedenis van hulle gemeente te beskrywe gegee het. So baie wat ons behoort te weet kom nooit onder die aandag van ons gewone lidmate nie. Boekies soos hierdie een sal veel daartoe bydra om die kennis van ons kerkgeskiedenis uit te brei.

Met die deurlees van die manuskrip het 'n paar dinge my opnuut getref, wat ek korteliks hier wil aanstip. Daar is byvoorbeeld duidelike bewys daarvan dat die Voortrekkers, en met name die Nederduitsch Hervormde Kerk die eenheid van die kerk hoog geag het, en hulle self nie van die res wou afskei, of ook begerig was dat ander van hulle afskei nie, al het dit ook net so vasgestaan dat hulle ook eie ideniteit nooit wou prysgee nie. Hierdie begeerte om by mekaar te hou wat bymekaar behoort, kom baie treffend uit in die pogings wat aangewend is om die afgeskeie groep van Hartebeestfontein weer by die kerk ingeskakel te kry.

'n Ander gedagte wat my opnuut weer getref het by die deurlees van hierdie beskrywing van die geskiedenis van Klerksdorp gemeente, is die toegewyde trou waarmee die ou mense hulle kerk gedien het. Dit is goed dat ds. Botha ook die name van verskeie mense noem wat deur die jare heen steunpilare in die gemeente was, en wat trou en met volharding hulle deel gedoen het.

Ons moet altyd in dankbare herinnering hou die wat ons voorgegaan het. As ons in hulle lewe hulle trou en toewy-

ding sien moet dit ons daartoe aanspoor. Ons wil vertrou, en ons is seker daarvan, dat hierdie geskrif van ds. Botha in die gemeente van Klerksdorp en omgewing, en moontlik ook in baie wyer kring veel sal bydra om belangstelling en liefde vir die geskiedenis van ons kerk te wek.

ANDRIES J. NOLTE,
(Voorsitter Kom. v.d. Algemenekerkvergadering)

Melville,
26 Junie, 1966.

# Inhoudsopgawe


VOORWOORD -- -- -- : deur Ds. A. J. Nolte, Voorsitter van die Algemene Kerkvergadering iii

WOORD VOORAF -- : deur Ds. S. J. Botha -- -- -- -- -- vii

HOOFSTUK 1 -- -- -- : Voorgeskiedenis -- -- -- -- -- -- 1

HOOFSTUK 2 -- -- -- : Die opneming van Hartebeestfontein in Hervormde Kerkverband as afsonderlike gemeente en die eerste tien jaar van die gemeente se bestaan -- -- -- -- -- -- 22

HOOFSTUK 3 -- -- -- : Die dienstyd van Ds. J. C. de Vries tot die Kerkvereniging van 1885 47

HOOFSTUK 4 -- -- -- : Die jare na die Kerkvereniging tot na die Tweede Vryheidsoorlog 1899 - 1902 -- -- -- -- -- -- 73

HOOFSTUK 5 -- -- -- : Die jare na 1902 tot aan die einde van die dienstyd van Ds. Ennis 1928 -- -- -- -- -- -- -- -- 93

HOOFSTUK 6 -- -- -- : Die dienstyd van Ds. P. J. J. Venter tot die inwyding van die nuwe Kerkgebou -- -- -- -- -- -- 115

HOOFSTUK 7 -- -- -- : Die jongste tyd -- -- -- -- -- -- 129

## Woord Vooraf

Wanneer 'n gemeente sy honderdjarige bestaan mag vier, dan moet dit geskied in dankbare erkentlikheid teenoor die Here God deur wie se lankmoedigheid en trou die gemeente gedra is. Dit is immers Hy, wat ondanks alle bedreiginge van buite en ten spyte van alle mislukkings van binne Sy Kerk instand hou. Daarom is dit dan ook 'n verrykende voorreg om die honderdjarige geskiedenis van 'n gemeente te boek te stel en so ook te kan meedoen om aan God alle eer te bring.

'n Woord van besondere dank aan die Kerkraad van Klerksdorp vir die eer my aangedoen om my toe te laat om hierdie werk te kon doen.

Graag wil ek 'n woord van hartlike dank bring aan die volgende persone wat op een of ander wyse behulpsaam was by die opstelling van hierdie werkie : Prof. S. P. Engelbrecht en mnr. H. M. Rex van die Nederduitsch Hervormde Kerkargief, Prof. dr. A. D. Pont, die personeel van die Klerksdorpse Openbare biblioteek, dr. P. W. Venter en ouderling H. S. van der Merwe van Klerksdorp, mnr. N. J. Campher van Potchefstroom en mej. Ella Ennis van Klerksdorp vir die koerantuitknipsels. Die hulp wat verleen is word hoog waardeer.

Ook 'n woord van dank aan die Kerkrade van die gemeentes Primrose en Randpoort vir hulle welwillendheid.

Mag dit so wees dat hierdie werkie daartoe sal bydra dat die gemeente sy verlede in ere sal hou, omdat dit 'n verlede is waaruit Gods trou afgelees kan word. En mag die gemeente dan ook in vertroue op dieselfde God die toekoms tegemoetgaan

S. J. Botha.

Randpoort,
14 Mei 1966.

HOOFSTUK I

# VOORGESKIEDENIS

Toe die Voortrekkers die Oorvaalse gebied binnegetrek en dit bewoon het, was die grootste gedeelte van die gebied onbewoon. Dit, as gevolg van die feit dat Silkaats, die Matabele-opperhoof, alle stamme tussen hom en sy groot vyand Tsjaka, uitgemoor het en die meeste ander stamme gevlug het om buite die bereik van Silkaats se skrikbewind te kom. Die meeste naturellestamme het toe in 'n groot perdeskoenvormige boog al langs die grense van die hedendaagse Transvaal gewoon. [1]) Toe Silkaats probeer het om ook die blankes wat uit die suide oppad was, uit te moor is hy eers te Vegkop verslaan en daarna is hy deur strafekspedisies, onder aanvoering van kommandant Andries Hendrik Potgieter geheel en al oorwin en het hy op die vlug geslaan en hom in, wat nou Rhodesië is, gaan vestig. [2])

Toe die Voortrekkers Transvaal binnegetrek het, kon hulle dus begin bou aan 'n eie soewereine staat, sonder dat hulle enige nasie van sy erfgrond vervreem het. [3]) Dit was dan ook in ooreenstemming met hulle voorneme, soos byvoorbeeld deur Piet Retief in sy Manifes verwoord, om 'n vrye staat te gaan vestig waar hulle hulself wou regeer volgens eie oortuiging, sonder om daarmee enige ander nasie van sy vryheid te beroof. Hulle wou alleen „vry van vreemde oorheersing en inmenging" 'n eie vrye staat tot stand bring waarin hulle hulself kon regeer volgens hulle eie tradisies en ideale. [4])

Met die Trekkers se intog in en bevolking van Transvaal het hulle dan feitlik die hele westelike Transvaal tot in Betsjoeanaland verlate gevind. [5]) Dit het egter nie beteken dat die Trekkers in Wes-Transvaal nou geen probleme met naturellestamme ondervind het nie. Nadat die Trekkers Transvaal veiliger bewoonbaar gemaak het met die oorwinning oor Silkaats, het baie naturellestamme nou Trans-

---

1) Vgl. F. J. Potgieter: **„Die Vestiging van die blanke in Transvaal (1837-1886) met spesiale verwysing na die verhouding tussen die mens en die omgewing."** In: „Argiefjaarboek vir Suid-Afrikaanse Geskiedenis"—Een-en-Twintigste jaargang, Deel II, 1959, Bls. 15 vv. en bls. 20.
2) A. D. Pont, **Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Waterberg 1865-1965**, Krugersdorp. 1965, bls. 9.
3) A. D. Pont, **a.w.** bls. 9.
4) M. C. E. van Schoor, **„Die Nasionale en Politieke Bewuswording van die Afrikaner in Migrasie en sy ontwikkeling in Trans-Gariep tot 1854"—** In: „Argiefjaarboek vir Suid-Afrikaanse Geskiedenis", Ses-en-Twintigste jaargang, Deel II, 1964, Bls. 51 vv.
5) F. J. Potgieter, **a.w.**, bls. 15.

vaal binnegetrek. Die Wes-Transvaalse Trekkers het dan ook hulle probleme in verband met hierdie naturellestamme ondervind. [6])

Met die bevolking van Transvaal deur die Voortrekkers het dit gewoonlik gebeur dat rondom 'n sekere sentrum 'n bevolkingskonsentrasie plaasgevind het en dat so dan verskillende „maatskappye" gevorm is. [7]) Daar kan dan ook gepraat word van vyf maatskappye wat so tot stand gekom het. Die oudste was diè rondom Potchefstroom, wat reeds in 1838 as die eerste Voortrekkerdorp in Transvaal aangelê is. Later volg dan die Ohrigstadse-, Soutpansbergse, Magaliesbergse en Buffelsrivierse Maatskappye.

Potchefstroom [8]) geleë op die walle van die Mooirivier het die sentrum gevorm van die oudste maatskappy. Hierdie maatskappy het 'n geweldige gebied omvat en het gestrek vanaf die Vaalrivier in die Suide tot by Soutpansberg in die Noorde; en vanaf die Kalaharie in die Weste tot Renosterpoort in die Ooste. [9])

Binne hierdie groot gebied wat die Potchefstroomse Maatskappy beslaan het, het daar nou kleiner bevolkingskonsentrasies voorgekom. So was daar byvoorbeeld groepe te Suikerbosrand, [10]) Magaliesberg, [11]) Wolmaransstad en ook ongeveer dertig myl [12]) ten suidweste van Potchefstroom op die walle van die Skoonspruit [13]) te Klerksdorp.

Dit is wel 'n eienaardige verskynsel dat Klerksdorp so naby aan Potchefstroom aangelê is, in 'n tyd toe lang afstande kenmerkend was. [14]) Niemand weet presies wanneer die aanleg begin is nie en dit is dan ook nie gou amptelik as dorp geproklameer nie. [15]) Daar word egter tog reeds in 1853 vir die eerste keer in offisiële rolle gepraat van Klerksdorp naamlik in die notule van die sitting van die Volksraad te Scheerpoort vanaf 14 tot 24 Maart 1853.

6) F. J. Potgieter, **a.w.**, bls. 77.
7) F. J. Potgieter, **a.w.**, bls. 32–55.
8) Die dorpsaanleg moes in 1842 'n uur te perd langs die loop van die rivier afgeskuif word, vanweë die feit dat die dreinering baie swak was op die plek waar die dorp in 1838 aangelê is. Vgl. F. J. Potgieter, **a.w.**, bls. 34.
9) F. J. Potgieter, **a.w.**, bls. 35.
10) F. J. Potgieter, **a.w.**, bls. 35. En vgl. ook.
A. D. Pont, **„ Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Heidelberg 1865-1965"**, Krugersdorp 1965, bls. 21.
11) Te Magaliesberg was die konsentrasie so groot dat daar reeds in 1850 'n selfstandige gemeente gestig kon word.
12) Dit is vyf-uur te perd—soos in dié dae gemeet.
13) F. J. Potgieter, **a.w.**, bls. 35 en bls. 98.
14) A. N. Pelzer, **„Geskiedenis van die Suid-Afrikaanse Republiek**, Deel I: **„Wordingsjare"**, Kaapstad-Amsterdam, 1950, bls. 140.
15) F. J. Potgieter, **a.w.**, bls. 35, A. N. Pelzer, **a.w.**, bls. 140.

Artikel 63 lui as volg :- [16])

> „Een (me)morie voorgekomen ondertekend door 19 tekenaren, inwoonderen van Klerksdorp, klagende over gebrek aan water. Word de zaak na de hof van Landros en Heemraden verwesen om behandelt te worden na wet waarop de gronden uitgegeven is; en mag het zyn dat de wette dier teid opsent is, zal de Landrost verpligt zyn van de toenmalige leden verklaringen aftenemen en daarop een uitspraak te doen".

Hierdie watertekort is veroorsaak weens die feit dat bewoners hoër op langs die Skoonspruit, waar ook 'n kleiner bevolkingskonsentrasie voorgekom het en waar Ventersdorp later aangelê is, die water van die Skoonspruit afgedam het. [17])

Hoewel hier dus gepraat word van Klerksdorp, sou Klerksdorp tog nie amptelik as dorp geproklameer word voor 12 September 1888 nie. [18]) Wat egter blykbaar wel die geval was, was dat dit wel veel van die geaardheid van 'n dorp moes gehad het, wat onder andere blyk uit die feit dat daar in 1854 vir Rds. 500 'n erf te „Klerkedorp" verkoop is, wat moeilik êrens anders as in 'n dorp sou bestaan. [19]) Dit kan byna gesê word dat Klerksdorp dus in die tyd 'n „onoffisiële" dorp was. Daar het dan ook aanvanklik geen plaaslike gesag gestaan nie en die Landdros van Potchefstroom het die sake van Klerksdorp behartig. [20])

Hoewel Klerksdorp dus nie vroeg reeds as dorp geproklameer is nie, waarskynlik veral ook vanweë die feit dat Potchefstroom, wat aanvanklik as die sentrum van die hele Transvaal gegeld het, so naby geleë was, is dit tog aan die ander kant baie duidelik dat daar reeds baie vroeg met die Trekkers se intog in Transvaal in, 'n aansienlike bevolkingskonsentrasie op die westelike walle van die Skoonspruit moes gewees het. [21]) So skryf H. M. Guest, een van die ou inwoners en ook eerste drukker van Klerksdorp :-

---

16) **Gedrukte Notule van die Volksraad van die Suid-Afrikaanse Republiek**, Deel II (1851–1853), Kaapstad, bls. 109.
17) Hierdie waterkwessie het nog later heelwat moeilikhede opgelewer. So erg was die klagtes naderhand dat die Staatsprokureur in 1857 gevra het dat dorpsregulasies vir Klerksdorp opgestel moes word. Teen 1859 is dit wel gedoen.
A. N. Pelzer, **a.w.**, bls. 140, en F. J. Potgieter, **a.w.**, bls. 72.
18) F. J. Potgieter, **a.w.**, bls. 35.
19) A. N. Pelzer, **a.w.**, bls. 24 en F. J. Potgieter, **a.w.**, bls. 35.
20) F. J. Potgieter, **a.w.**, bls. 72.
21) H. M. Guest, **„Klerksdorp and District"**, Klerksdorp 1910, P. 3 ff.

„Klerksdorp is the oldest established settlement in the Transvaal, having been occupied and settled in 1837 by a band of 12 Voortrekkers and their families, who, with their goods and chattels wandered from the distasteful Cape Colony into the interior, in search for a home . . . " [22])

Die aanspraak dat Klerksdorp die oudste aanleg in Transvaal sou wees mag miskien vergesog wees, maar dat dit wel een van die oudstes is, is ongetwyfeld waar.

Die gesinshoofde van hierdie twaalf families, wat die eerste intrekkers was, was :- J. L. du Preez; F. C. van Staden; G. L. Roos; F. J. Naudé; P. Pretorius; P. D. du Preez; D. Jacobs; Johannes Roos; A. D. de Clerq; D. M. du Plooy; en J. de Clerq (J.sn). [23]) Tot watter trek hierdie groepie behoort het, is nie seker nie, maar vermoedelik was hulle van Gerrit Marits se mense. [24]) Toe hierdie twaalf families die westelike walle van die Skoonspruit bereik het en besluit het om daar te bly, het hulle egter 'n sekere C. M. du Plooy reeds daar aangetref :

„Before the advent of the first party of settlers, a man named C. M. du Plooy snr. preceded the official trek and occupied the farm Elandsheuwel which at that time also included a portion of the present town lands of Klerksdorp.
When he arrived . . . .
. . . . is not known . . . . " [25])

Hierdie twaalf families het nou die heer C. M. du Plooy genader om aan hulle 'n deel van sy grond af te staan. Hy was dan ook bereid om die helfte van sy grond aan hulle af te staan, waarvoor hulle in ruil hom moes help om 'n dam in die Skoonspruit te bou. Die ander helfte van die grond het hy later aan 'n sekere H. Grobler afgestaan en dit het die naam Elandsheuwel behou. [26])

Dat hulle keuse juis op hierdie plek aan die Skoonspruit geval het, is geen wonder nie, want dit was 'n baie vrugbare gebied met vele moontlikhede. Die Trekkers het dan ook hier getoon dat hulle kenners van die land was en dat daar

---

22) H. M. Guest, **L.C.**, P. 3.
23) H. M. Guest, **L.C.**, P. 3.
24) Herman Guest, **„Voortrekkerdorp"** Klerksdorp 1939, P. 27.
25) Herman Guest, **L.C.**, P. 27.
26) Vgl. H. M. Guest, **L.C.**, P. 3; Herman Guest, **L.C.**, P. 28.

ook met reg die volgende van hulle gesê kon word :-

> „The Trekkers showed they were good judges of land when they selected Klerksdorp as the centre of their settlement.
>
> Not only are the flourishing Old Town Gardens proof of their judgement, but the subsequent successful development of the whole of the Schoonspruit Valley is further evidence of their ability in selecting farm land". [27])

Klerksdorp is vernoem na die eerste landdros wat vir die distrik van Potchefstroom aangestel is, wat wel te Klerksdorp gewoon en ook medestigter van Klerksdorp



**Jacob de Clerque die stigter van Klerksdorp.**

Foto vanaf die oorspronklike foto deur Claudias, Klerksdorp.

27) Herman Guest, **L.C.**, P. 162. Die Skoonspruit ontspring in dolomietagtige wêreld naby die huidige Ventersdorp en vloei met 'n kronkelgang vir 36 myl tot by Klerksdorp en vandaar na Goedgenoeg waar dit in die Vaalrivier inloop. Oor die naam Skoonspruit skryf Herman Guest „. . . the beautiful little river, running crystal clear, and for this reason named ‚Schoon Spruit'." Herman Guest, **L.C.**, P. 157.

was naamlik: Jacob de Clerq. [28]) Jacob de Clerq was die agterkleinseun van Abraham de Clerq wat te Strasskirchen, Duitsland, gebore is, maar teen 1687 reeds as jongseun saam met sy weduwee moeder aan die Kaap was. Jacob is gebore op 18 Desember 1791, in Beaufort-Wes. In 1837 het hy ook by die Groot Trek aangesluit en hy het aan beide die veldslae te Vegkop en Bloedrivier deelgeneem. Teen 1840 is hy egter saam met sy skoonseun Cornelis Michiel du Plooy, [29]) aan die Skoonspruit en tree hy ook op as landdros van Potchefstroom. Teen 1846 het hy egter saam met die Potgietermense na Ohrigstad verhuis. Hy is ook by geleentheid tot lid van die Volksraad verkies. Op 12 Mei 1881 is hy in die hoë ouderdom van byna 90 jaar, oorlede en hy is begrawe op die plaas van 'n agterkleinkind Kol. Joachem Fourie. Die plaas se naam is Welgevonden en is geleë in die distrik Carolina. [30])

Die nedersetting het egter klein gebly en die uitbreiding was stadig en gering, seker veral vanweë die feit dat die regeringsetel in die nabygeleë Potchefstroom gevestig was. [31]) Eers met die ontdekking van goud in die tagtiger jare het daar grootskaalse uitbreiding gekom en is die dorp toe ook behoorlik uitgemeet en is ook op die oostelike walle van die Skoonspruit 'n nuwe dorp aangelê. Teen Januarie 1889 was daar dan ook reeds 200 nuwe huise in die nuwe dorp. [32])

Wat plaaslike regering aanbetref was dit vir die eerste ongeveer vyftig jaar baie gering. Soos reeds genoem, moet die landdros van Potchefstroom aanvanklik die sake van Klerksdorp reël. Later is hy bygestaan deur 'n veldkornet. Teen 1888, nadat die dorp amptelik as dorp geproklameer is, het daar 'n Sanitêre Raad tot stand gekom wat meer bevoegdhede ontvang het. Die lede van die eerste Raad was die volgende :- M. König; W. Leask; J. H. Vass; J. E. Palmer en Lourens, met die Mynkommissaris as Voorsitter.

---

28) Aanvanklik is verkeerdelik gemeen dat die dorp vernoem is na Barend de Clerq (Vgl. H. M. Guest, **L.C.**, P.4). Latere navorsing het egter aan die lig gebring dat dit nie so is nie. Vgl. die brosjure **„Klerksdorp—Sewentigste Verjaardag as 'n myngebied".**
29) Of hy verwant is aan die reeds genoemde C. M. du Plooy is nie bekend nie, maar is nie uitgesluit nie.
30) Hierdie inligting oor Jacob de Clerq is verkry uit 'n kort artikel deur Dewald Steyn in besit van die Klerksdorpse Openbare Biblioteek getitel: **„Die geslagsregister van die familie De Clerq, en die geskiedenis van die Voortrekker Jacob de Clerq 1791-1881".**
31) H. M. Guest, **L.C.**, P.4.
32) Die aanleg op die westelike oewers van die Skoonspruit het bekend gestaan as die „Ou Dorp". Vgl. H. M. Guest, **L.C.**, P.4–5; en Herman Guest, **L.C.**, P.62 and P.131.

Verder is W. C. Coetzee as Sekretaris en E. Green as inspekteur aangestel. [33])

In Januarie 1902 is die Sanitêre Raad deur 'n Gesondheidsraad vervang met min of meer dieselfde magte. Teen Desember 1903 het Klerksdorp egter 'n munisipaliteit geword met meer magte. Die eerste Burgemeester was ook die latere Senator J. A. Neser. Die ander lede van die




Hartbeesfontein (1898), 18 myl ten weste van Klerksdorp. Die pyl dui aan waar die eerste Kerkgebou gestaan het.

(Herdruk deur CLAUDIA'S, Klerksdorp, van oorspronklike foto).

33) Vgl. Herman Guest, **L.C.**, P.131.

eerste Stadsraad was: J. A. Taylor; P. J. Marais; H. M. Guest; H. Bramley; F. J. Roos; A. Dittmer; F. Mygind; C. F. Manthey; Dr. H. Scott-Russel; J. P. Masureik; en D. J. Roos. [34])

Sowat vyftien myl noordwes van Klerksdorp was daar ook 'n klein groepie wat naby aan mekaar gewoon het, nl. te Hartebeesfontein. 'n Bevolkingskonsentrasie sou mens dit nie kon noem nie, want dit was alleen 'n sentraal geleë plaas waar 'n paar gesinne naby mekaar gewoon het en waar ook kerk gehou is. Teen 1867 was daar ses gesinne. Eers baie later sou dit tot 'n dorp ontwikkel. Dit was egter 'n baie vrugbare plaas en deur baie selfs as die beste plaas in Transvaal beskou. [35])

Hoewel dit niks anders as net 'n kerkplek was nie, het hier 'n diaken Wessel Badenhorst gewoon wat deur sy optrede, soos later gesien sal word, vele beroeringe in die Kerk in Transvaal veroorsaak het. Verder is Hartebeesfontein ook van belang vir die geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde gemeente Klerksdorp omdat die huidige Nederduitsch Hervormde Gemeente van Klerksdorp vir die eerste agtien jaar van sy bestaan die naam Hartebeestfontein gedra het.

Voordat nou nader hierop ingegaan word, is dit nodig om vir 'n oomblik die kerklike toestande onder die Voortrekkers na te gaan.

Met die trek uit die Kaap het die Voortrekkers nie alleen hulle burgerskap van die Kaapkolonie prysgegee nie, maar het hulle ook hulle lidmaatskap van die Kaapse kerk prysgegee, want die grense van die Kaapse Kerk het nie verder gestrek as die grense van die Kaapkolonie self nie. [36])

Net soos die Trekkers, so spoedig hulle kon, 'n eie onafhanklike burgerlike owerheid tot stand gebring het, so het hulle ook spoedig die organisering van 'n onafhanklike kerklike organisasie ter hand geneem. Een van hulle grootste probleme in hierdie verband was dat hulle geen eie predikant kon kry nie. Die Kaapse Kerk het die Trek

---

34) Herman Guest, **L.C.**, P.137.
35) F. J. Potgieter, **a.w.**, bls. 35 en bls. 108.
36) S. P. Engelbrecht, **„Geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika"**, Derde druk, Kaapstad-Pretoria 1953, bls. 77.
A. D. Pont, **Waterberg**, bls. 15.

skerp veroordeel en ook afgekeur. In 'n herderlike skrywe deur die Sinode van die Kaapse Kerk in 1837 is onder ander die volgende gesê :-

> Te regt bedroeft zich de Synode over den tegenwoordigen toestand van zoo vele ledematen der Hervormde Kerk, die hunne haardsteden en altaren hebben verlaten, zonder eenen Mozes en Aaron de woestyn introkken, en zonder belofte of aanwijzing thans een Canaan voor zich opzoeken. De Synode houdt die allen verantwoordelijk voor hun gedrag, en wil hen slechts bij deze gelegenheid herinnerd hebben aan hunne dure verplichting, die zij bij den doop hunner kinderen op zich namen, en aan de belijdenis, die zij zelve vrijwillig aflegden, toen zij tot leden der kerk werden toegelaten. Zoo kan ook de Synode hare goedkeuring geenzins hechten aan het voornemen van velen, die deze Nomaden op't spoor wenschen te volgen, zoo lang zij zich niet overreden kan, dat het een gebiedende wenk der Goddelijke Voorzienigheid is. — Zij herinnert hen het zeggen van den Heiland, die zijn kruis niet opneemt en mij navolgt, kan mijn discipel niet zijn.
> Zij vermaant met allen ernst en eenen iegelijk, om onderworpen te zijn aan hen, die God over hen gesteld heeft als Zijne dienaars, en met allen aandrang te bidden, dat deze het wêreldlijke zwaard met geregtigheiid en bescheidenheid mogen dragen. Het is toch laakbaar, dat men de Overigheid verge, dat deze zich uitsluitend naar onzen zin en belangen schikke, daar zij zelve bovendien in afhanklikheid van hoogere magten zich gedragen moet, en veeltijds naar ontwerpen handelt, welke betrekking hebben op het algemene welzijn en die de toekomstige welvaart van het land verzekeren. De staatkunde moge dan ook in onze dagen verordeningen daarstellen; die met onze wijze van denken en handelen of met onze belangen strijdig schijnen, vergeten wij niet dat alle deze eene wyziging erlangen naar mate van onze gehechtheid aan godsvrucht en deugd. Blijft dan volstandig geloven en betrachten, wat de Godsdienst van Jesus in alle betrekkingen en toestand van hare belijders vordert. Hij, de Alleenheerscher der wêreld, gebruikt vorsten en natiën dan eens om volken en landen te zegenen, dan weder om ze te beproeven en te doen ontluiken, of ook wel om ze te tuchtigen en te straffen. Veel, wat ons

heden kwaad toeschijnt, word ons dikwijls op morgen tot eenen zegen; wat ons tijdelijke schade veroorzaakt, een middel tot bevordering van ons eeuwig geluk.

Voorts, Broeders en Zusters! betoont u in den burgerstaat als eerlijke, arbeidzame en nuttige leden der maatschappij, als getrouwe en gehoorzame onderdanen. Zoo zult gij gewis de bescherming en toegenegenheid wegdragen van hen die u regeren. Zulks zal onder anderen eene gunstige aanbeveling voor u zijn bij Hare Majesteit Onze geliefde Koningin, wiens troonsbeklimming gij moogt toejuichen, daar dezelve met een vast vertrouwen geschiedde op de Goddelike ondersteuning, en weer verklaringen en eerste werkzaamheden zoo zeer gekenmerkt zijn geworden met uitgedrukte gevoelens van hartelijke belangstelling in de bevordering van Godsdienst en deugd". [37])

Uit hierdie aanhaling is dit nou baie duidelik wat die houding van die Kaapse Kerk teenoor die volksverhuising was. Van die Kaapse Kerk kon die Trekkers dus geen hulp tewagte wees nie. Dit het hulle egter nie moedeloos gemaak of hulle kerklik laat verwilder nie. Hulle het dan ook reeds in 1837 'n Kerkraad aangestel en het die swaer van Gerrit Marits, Erasmus Smit, 'n gewese sendeling, as predikant aangestel. [38]) Hy het egter nie die algemene steun van die Trekkers gehad nie.

Spoedig is hy dan ook as „rustend leeraar" beskou en is toestemming van die Volksraad verkry om Ds. P. K. Albertyn te beroep. Nadat hy die beroep bedank het, het die Volksraad die Amerikaanse sendeling Daniël Lindley, [39]) as predikant aangestel. Sy standplaas was te Pietermaritzburg, maar hy moes ook herderlike besoek bring aan die Trekkers te Weenen, Winburg en Potchefstroom. [40])

Wat die Transvaal aanbetref het die Voortrekker-Volksraad in 1842 'n Kerkraad aangestel en hulle is op 27 Maart 1842 deur Daniël Lindley as ampsdraers van die gemeente Potchefstroom, wat die hele Oorvaalse gebied ingesluit het, bevestig. Hierdie eerste Kerkraad het bestaan uit ouderlinge F. G. Wolmarans van Potchefstroom, D. F.

---

37) Aangehaal by S. P. Engelbrecht, a.w. bls. 43–44.
38) S. P. Engelbrecht, a.w., bls. 46.
39) Vgl. oor Lindley, Edwin Smith; **The Life and Times of Daniel Lindley, London** 1949.
40) S. P. Engelbrecht, a.w., bls. 48.

Jacobs van Suikerboschrand, en P. J. van Staden van Magaliesberg, en diakens P. F. Strydom van Suikerboschrand, P. du Preez later van Lydenburg, G. Maree van Lydenburg en S. P. Viljoen van Potchefstroom. [41]) Hierdie selfstandige optrede van die Voortrekkers op kerklike terrein, onderstreep die feit dat hulle, tesame met 'n eie onafhanklike staatsorde, ook 'n selfstandige kerklike organisasie tot stand wou bring wat volledig onafhanklik was. [42]).

Hier moet dit egter duidelik gestel word dat hierdie selfstandige organisering van die Kerk deur die Voortrekkers, nie gesien kan word as 'n afskeiding van die Kaapse Kerk nie. Trouens, die Trekkers het steeds getrag om die geestelike band met die Kerk in die Kaap te bly behou. [43])

Toe Natal en die Vrystaat deur die Engelse geannekseer is, het daar spoedig predikante uit die Kaapse Kerk gekom om die gemeentes daar te bearbei en het daardie gemeentes dan ook onder die Sinode van die Kaapse Kerk te staan gekom en is in 1850 die Ring van Transgariep gevorm om so die Natalse en Vrystaatse Gemeentes organisatories by die Kaapse Kerk in te skakel. [44]) Waar die Transvaalse Gemeentes nie in aanmerking geneem is by die inskakeling by die Kaapse Kerk nie, het die Kaapse Kerk dus eintlik vanself erken dat die Kerk in Transvaal organisatories wel selfstandig en onafhanklik was, asook omdat die Kaapse Sinode alleen die gebiede wat onder die Engelse vlag gestaan het, as deel van sy geestelike verantwoordelikheid aanvaar het. [45]) Van die vroeëre organisatories-onafhanklike Voortrekkerkerk wat sowel Natal, Vrystaat en Transvaal omvat het, het alleen die Oorvaalse, met Potchefstroom as gemeente, as selfstandig-georganiseerde kerk bly voortbestaan. [46]) Hierdie organisatoriese onafhanklikheid sou hulle dan ook bly handhaaf ondanks alle pogings om hulle wel onder jurisdiksie van die Kaapse Sinode in te trek.

Wat egter nou wel gebeur het, was dat die Transvaalse gemeentes nou glad nie meer 'n predikant gehad het nie. Want met die anneksasie van Natal het Ds. Lindley sy

41) A. D. Pont, **Heidelberg**, bls. 19; A. D. Pont, **„Die Vestiging van die Nederduitsch Her vormde Kerk in 1853 en die eerste Afskeiding van Lydenburg 1854—Kerkregtelike Implikasies"**. Artikel in Hervormde Teologiese Studies, Jaargang 20, bls. 151.
42) A. D. Pont, **Die Vestiging van die Ned. Herv. Kerk**, bls. 151.
43) Vgl. hier A. D. Pont, **Waterberg**, bls. 15 en A. D. Pont, **Die Vestiging van die Ned. Herv. Kerk"**, bls. 153.
44) A. D. Pont, **Waterberg**, bls. 16–17.
45) A. D. Pont, **Waterberg**, bls. 17.
46) A. D. Pont, **Waterberg**, bls. 17, A. D. Pont, **Die Vestiging van die Ned. Herv. Kerk**, bls. 152.

bediening onder die Voortrekkers neergelê om terug te keer tot die sendingveld. [47])

Terwyl die Vrystaatse en Natalse gemeentes spoedig nadat hulle deur die Engelse geannekseer is, wel eie predikante uit die Kaapse Kerk gekry het, het die Transvaalse Voortrekkers steeds tevergeefs gewag dat hulp uit die Kaap moes kom. Die enigste hulp wat wel verleen is, was die afvaardigings uit die Kaapse Kerk wat by 'n paar geleenthede die Transvaalse gemeentes besoek het, kerk gehou het, die sakramente bedien het en belydnis van geloof afgeneem het. Ook het Ds. A. Murray van Bloemfontein op eie houtjie 'n paar besoeke aan die Transvalers gebring. Op 'n eie predikant uit die Kaap sou die Transvalers tevergeefs wag.

Al die pogings van die Transvaalse Voortrekkers om 'n predikant uit die Kaapse Kerk te kry was vrugteloos en het op niks uitgeloop nie. [48]) Geleidelik het dit dan ook vir hulle al duideliker geword dat hulle, om 'n eie predikant te kry, nie langer hulle hoop op die Kaapse Kerk nie, maar eerder hulle hoop op Holland sou moes vestig. Holland het immers reeds tevore getoon dat die geestelike en sedelike welsyn van die Voortrekkers hulle wel op die hart gelê het, toe hulle reeds in 1842 onderwysers na die Trekkers in Natal gestuur het en in 1843 'n predikant in die persoon van Prop. P. N. Ham. Vanweë die feit egter dat Natal in 1843 deur die Engelse geannekseer is, is proponent Ham nie toegelaat om aan wal te gaan nie en het hy ook nooit die Trekkers bereik nie. [49])

Nou het die Trekkers in Transvaal hulle oë weer na Holland gewend om 'n eie predikant uit Holland te verkry. Toe hulle in 1847 en 1849 weer met Holland in verbinding gekom het, via Delagoabaai, was dit dan ook die eerste noodroep wat hulle na Holland gestuur het naamlik om tog 'n eie predikant te kry. Prof. Lauts [50]) die Voortrekkervriend in Holland, het sy bes gedoen om aan hierdie dringende versoek van die Transvalers te beantwoord; aanvanklik egter sonder sukses. Dat Prof. Lauts nie dadelik daarin kon

---

47) A. D. Pont, **Waterberg,** bls. 47.
48) Tussen die jare 1850–1851 het hulle bv. drie keer beroep nl. Ds. A. Murray (jnr.) (tweekeer) en Ds. P. E. Faure (eenkeer). Egter sonder sukses. Vgl. S. P. Engelbrecht, **a.w.,** bls. 65.
49) Prop. Ham het toe in Delagoabaai aan wal gestap in die hoop om vandaar oor land die Natallers te bereik. Daar is sowel sy vrou en kind dood aan die koors en het ook hy die koors opgedoen en is hy teruggeneem Kaap toe waar hy geruime tyd siek gelê, het. Na sy herstel het hy toe predikant in die Kaapse Kerk geword tot sy dood 1866. Vgl. S. P. Engelbrecht, **a.w.,** bls. 49–52.
50) Vgl. oor Prof. Lauts, J. Ploeger, **Prof. U. G. Lauts,** artikel in die Hervormde Teologiese Studies, Jaargang 9, bls. 100–130.

slaag om 'n predikant vir die Transvalers te kry nie, moet waarskynlik daaraan toegeskryf word dat die predikante in Holland afgeskrik is deur die lot wat proponent Ham tevore reeds te beurt geval het. [51])

Intussen het die verskillende deputasies uit die Kaapse Kerk egter die Transvalers besoek. Die eerste deputasie wat in 1848 besoek afgelê het, het bestaan uit Di. A. Murray (snr.) en P. K. Albertyn en Ouderling B. Pienaar. Die bedoeling was dat hierdie eerste deputasie die Vrystaat sou besoek. Hulle het egter ook Transvaal besoek. Hulle is egter nie sonder weerstand ontvang nie. [52])

Die tweede deputasie bestaande uit Dr. William Robertson en Ds. P. E. Faure, het teen die einde van 1848 'n besoek aan Transvaal gebring. Ook hulle is nie sonder teenstand ontvang nie. [53])

Tog het beide hierdie deputasies goeie werk in Transvaal gedoen en is talle kinders gedoop, lidmate bevestig en ook ander kerklike werk verrig. [54]) Veral Ds. P. E. Faure het aan die Transvalers baie inligting verskaf van hoe te werk gegaan moes word om 'n predikant uit Holland te verkry. [55]) Dit is dan ook nie te verwondere dat op 'n Kerkraadsvergadering van 10 Februarie 1849 besluit is om die volgende brief aan die Sinode van die Hervormde Kerk in Holland te stuur nie :-

> „blij ondergetekende Kerkraden van de Hollandsche Emigranten in Zuid Africa alle woonachtig, tenoorden vaalrevier, — dus buiten het Britsche Grond gebied, hiertoe gemachtigd door het gantsche Volk wenden wij ons tot EUd. meijne heeren — Mit de beeden om door uwe tussen Komst Eene Leeraar, onder ons, zoo, arm en verdrükt Volk te ontvangen! veel hebben wij geleden, Door de verdrükkengen, van een onrechtvaardig Goevernement; maar niets van alle wederwaardig heeden, drukte ons, zo zwaar, dan de tot nu toe vergeefsche beeden om een waardig leeraar Christie onder ons te zien komen veel hebben wij reeds gdaan om tot dit doel, te geraken, maar de onbekendheid hoe wij ons tot berijking van dit doel volgens de bestaande,

51) S. P. Engelbrecht, a.w., bls. 67.
52) S. P. Engelbrecht, a.w., bls. 59.
53) S. P. Engelbrecht, a.w., bls. 60–61.
54) S. P. Engelbrecht, a.w., bls. 62.
55) S. P. Engelbrecht, a.w., bls. 63.

orden moet Gedragen, was de oorsaak al ons pogen schipbreuk heeft geleeden in de droevige vervolging en afsnijding van alle hulp en onderrigting, was oorsaak wij geen, onderrigting konde bekomen; eindelijk behaagde het den Almachtige God; in zijn goedheid op ons neder te sien, en de Harten onser Landgenoten in de Colonie de Kaap de goede hoop, op te wekken twee waardige Leeraren, kwamen tot ons, namentlijk De WelEerwaarde heeren Ph. E. Faure, predecant te Wijnberg, en Wm. Robbertson predecant, aan Zwellendam, — jammerlijk bewoogen En verwondert zoo veelen honderden menschen te vinden, geheel Verstooken van Een herder bedroefde hun, in zij Beloofde Alle meedewerking van hunne zijde om In deeze onze behoefte te voorzien; in wij ontfingen Dan nu ook onderrigt, hoe wij ons volgens de ordening der Kerk gedragen moeten, Hoog-Eerwaarde Heeren Wij smeeken nogmaals om de vervulling, Onzer beeden aan welke vervulling wij, niet twijfellen want zouden min ons Christenen, biddende, om Een Leeraar te rug stooten, daar alle Heijdenen Zelfs Aan die het tegenstaan de Selve ontfangen ! neen Zulks Konnen wij niet denken, de rechtvaardighijd Onzer zaak en de overtüiging; de Almagtige steeds met het oog der genaden, op ons neder ziet, en ons Een Helper in al onse noden is geweest, zal ook deze zaak voorzeker, ten best keeren; ons voor uitsigte staan op dit oogenblik beter dan ooit zoo dat wij nu dan ook sekerhijd, hebben; dat het een Waardige Leraar; nimmer beroüwen zal tot ons gekomen te te zijn in hoop wij spoedig de vervülling onser beden zullen zien in zoo doende Weeder opnieuw met onze Landgenooten in verstandhouding mogen geraken, Blijven wij, na ons alle in u goede, genegenhijd Aan bevolen te hebben met hoog, achting; ons noemen-Hoog Eerwaarde Heeren . . . " [56])

Aan hierdie brief is daar 'n blanko beroepsbrief aangeheg en is 'n traktement van 2,600 ryksdaalers (R390) aangebied.[57]) Hoewel in hierdie brief so 'n dringende pleitrede na Holland uitgegaan het, het ook hierdie poging om 'n eie predikant te kry, nie geslaag nie.

---

56) Aangehaal by S. P. Engelbrecht, **A.W.**, bls. 63–64.
57) Hierdie brief moes met Portugese handelaars na Lourenco Marques gaan en vandaar na Holland. Toe die brief in Holland kom, was dit reeds 'n jaar oud. Die Sinode skryf toe dadelik om te hoor of die Transvalers nog 'n Predikant wil hê. Hierdie brief het die Transvalers nooit bereik nie. S. P. Engelbrecht, **a.w.**, bls. 64.

Intussen het die Transvalers in 1850-1851 drie keer beroepe uitgebring op predikante van die Kaapse Kerk nl. tweekeer op Ds. A. Murray (jnr.) en eenkeer op Ds. P. E. Faure, ook hulle het egter bedank. [58])

In 1852 vind ons die derde deputasie uit die Kaapse Kerk in Transvaal bestaande uit Di. A. Murray (jnr.) en J. N. Neethling, [59]) nadat Ds. A. Murray (jnr.) en sy broer John Murray in 1851 ook 'n besoek uit eie beweging aan Transvaal gebring het. Hoewel die broers Murray probeer het om die Transvaal onder die Ring van Transgariep en so dus onder die Kaapse Sinode in te trek, het die Transvalers dit egter om „politieke zaken" afgewys. Met „politieke zaken" is waarskynlik bedoel die mate van seggenskap wat die Kaapse Goewerneur in die Kerksake van die Kaapse Kerk gehad het. [60]) Die derde deputasie sou ook alles probeer doen om die Transvaalse gemeentes onder die Kaapse Sinode te kry. Nadat hulle feitlik die hele Transvaal deurreis het, is daar op 21 Mei 1852, te Potchefstroom 'n vergadering gehou waar die twee Kaapse predikante, die Potchefstroomse Kerkraad en ouderling Schutte uit Rustenburg teenwoordig was, terwyl Lydenburg gevra het dat die twee predikante hulle sou verteenwoordig. [61]) Hierdie vergadering kon geen sinodale status hê nie en was hoogstens 'n gekombineerde Kerkraadsvergadering. Op hierdie vergadering sou daar gehandel word oor die beroeping van 'n eie predikant.

Ds. J. H. Neethling het nou op hierdie vergadering verklaar dat hy alles in sy vermoë sou doen om 'n predikant vir Transvaal te kry, mits hy egter van die Transvalers bevredigende antwoorde op die volgende vrae sou kry :-

„1. Zal de Leeraar, zullen de leeraren der Maatschappij, leden blijven van de Synode der Gereformeerde Kerk van Zuid Afrika, en blijven de gemeenten alhier hoewel burgerlijk afgesonderd, geestelijk onder de sorg en het gesag van de Synode?

2. Zal aan den Leeraar een jaargeld naar bepaling vroeger gemaakt: Rd. 3000 — drie duisend — worden toegekend, en door den Raad op gezette tijden aan hem

58) S. P. Engelbrecht, a.w., bls. 65.
59) Ds. Neethling is op 17 April 1851 in die Kaapse Kerk gelegitimeer en het Prins Albert as eerste standplaas gehad. Hy het ongelukkig op daardie oomblik nie veel van toestande in Suid-Afrika kon weet nie en hy was ook baie sterk Engelsgesind.
60) S. P. Engelbrecht, a.w., bls. 66.
61) S. P. Engelbrecht, a.w., bls. 74.

uitbetaald, gelijk dit in de Colonie door't Gouwernement geschiedt?

3. Zal de Raad erkennen dat de Leeraar ter uitoefening van zijn geestelijk ambt geheel vrij is, van alle wêreldsch gezag?

4. Zal de Raad eenige aanklagte in het geestelijke tegen den Leeraar ingebragt terstond verwysen aan den Kerkeraad der Gemeenten?" [62])

Die eerste vraag is die belangrike en Ds. Neethling het, nadat hy lank oor die sake geredeneer het en die teenwoordiges probeer oortuig het dat hulle staatkundige vryheid nie in gedrang sou kom indien hulle by die Kaapse sinode ingelyf sou word nie, dit baie sterk beklemtoon dat hy alleen kon besluit om te help indien hierdie vrae met **„ja"** beantwoord sou word. Hier word dus nou nie veel keuse gelaat aan die Transvalers om die vrae eerlik te beantwoord nie. Dit was dus feitlik afpersing :- of onder die Sinode en hulle kry 'n predikant of sonder die Sinode en hulle kry geen predikant nie.

Hier is dit nou nogeens duidelik dat die Transvaalse Kerk 'n selfstandig georganiseerde Kerk was en ook as sodanig deur die Kaapse Kerk beskou is. Die gemeentes wat in Transvaal ontstaan het, het volkome sonder toedoen van die Kaapse Kerk ontstaan en was nóg aan die jurisdiksie van die Kaapse Kerk onderworpe, nóg organies deel van die Kaapse Kerk. Die vraag was nou of die Transvaalse gemeentes deel van die Kaapse Kerk **wou** word — want dit is as voorwaarde gestel vir die verkryging van 'n eie predikant.

Ds. Neethling se betoog dat die Transvalers se staatkundige vryheid nie in gedrang sou kom wanneer hulle kerklik onder die Kaapse Sinode ingelyf sou word nie, is nie korrek nie. Want uit verskeie artikels van die Kaapse Kerkwet van 1842 wat as ordonasie 7 van 1843 landswet geword het, is dit sonder meer duidelik dat die Kaapse Goewerneur wel 'n mate van seggenskap in kerksake gehad het. Uit die volgende artikels is dit reeds duidelik :-

Artikel 62 bevat die reglement van eksamen vir hulle wat tot die predikdiens toegelaat wil word. Onder afdeling 16 van die artikel lui :-

---

62) **Suid-Afrikaanse Argiefstukke,** Transvaal Deel 2, bls. 331.

„Van dit eksamen en des selfs uitslag sal . . . onverwyld . . . Kennis gegeven word hare Majesteits Goewerneur".
Artikel 63 a.

„Voor deze uitkomende predikante der Gereformeerde Kerk zullen zich bij hunne aankomst behoren te legitimmeren by den Actuarius Synode:

Deze sal daarvan terstand rapport doen aan sijne eksellensie der Hoofd gebieder".

Artikel 221, het bepaal dat as 'n beroep afgekondig is en alles in orde is die Ring dit „voor approbatie" aan die Kaapse Goewerneur moes voorlê.

'n Hofuitspraak in 1862 in die Kaapse Hooggeregshof het dan ook bewys dat Ds. Neethling in sy redenasie verkeerd was en dat so 'n inlywing nie kon plaasvind nie. [63]) Die Kaapse Kerk het egter ook dieselfde fout gemaak as Ds. Neethling en het hulle bereid verklaar om inlywing te laat plaasvind. Die Kaapse Sinode is egter mislei deur die Prokureur-Generaal Sir William Porter wat verkeerdelik die opinie gegee het dat inlywing van die Transvaalse gemeentes nie in stryd sou wees met ordonnansie 7 van 1843 nie. In 1857 het hy egter self erken dat hy verkeerd was in sy opinie. [64])

Nietemin het die Kerkraad te Potchefstroom en daarna ook die Volksraad, die reeds genoemde vier vrae, tog met „ja" beantwoord. Die Transvalers het dus so tog toegegee aan die ultimatum van Di. Murray en Neethling omdat hulle nie kans gesien het om langer sonder 'n predikant te bly nie. Gewilliglik het hulle dit nie gedoen nie en hulle het hierdie „ja" as van hulle afgepers beskou. [65]) Dit is dan ook nie te verwonder dat die Transvaders uiteindelik tog die inlywing verwerp het nie.

Sake het 'n heeltemal ander wending geneem, toe dit bekend geword het dat daar uiteindelik deur Prof. Lauts 'n predikant vir die Transvalers verkry is in die persoon van

63) Die hof het naamlik beslis dat dit in stryd was met Ordonnansie 7 van 1843 dat gemeentes buitekant die Kaapkolonie onder die Sinode kon val.
64) In 1857 het oudl. H. H. Loedolff beswaar gemaak dat gemeentes buite die Kaapkolonie se afgevaardigdes sitting kan hê in die Kaapse Sinode. In die 1862 het hy weer beswaar gemaak en ook die Sinode op hierdie erkenning van Porter gewys. Toe Loedolff se beswaar weer van die hand gewys is, het die reeds genoemde hofsaak gevolg.
Vgl. S. P. Engelbrecht, **a.w.**, bls. 77 voetnoot 2.
65) Vgl. S. P. Engelbrecht, **a.w.**, bls. 74 vv.

Ds. Dirk van der Hoff. [66]) Die ultimatum: „los van die Sinode — geen predikant” het nou met die koms van Ds. van der Hoff sy krag verloor. Die Transvalers het immers nou 'n predikant gekry sonder die hulp van die Kaapse Sinode en dit was dus nou vir hulle nie meer nodig om aan die eise van Ds. Neethling te voldoen om 'n eie predikant te kry nie.

Dit is dus voor die hand liggend dat hulle, waar hulle terwille daarvan om 'n eie predikant te kry, tog „ja” geantwoord het op die vier genoemde vrae, met die koms van 'n eie predikant, die hele posisie in heroorweging sou neem. Trouens voordat Ds. van der Hoff in Transvaal aangekom het en met die Transvalers kennis gemaak het, was dit reeds klaar 'n uitgemaakte saak dat die inlywing onder die Kaapse Sinode nie sou deurgaan nie. [67]) Offisieël is die inlywing onder die Kaapse Sinode egter eers finaal verwerp op die eerste Algemene Kerkvergadering van die Kerk in Transvaal wat op Maandag, 8 Augustus 1853 te Rustenburg byeengekom het. Hoewel Ds. van der Hoff gepleit het vir inlywing by die Kaapse Sinode, was die vergadering van ander mening en is die inlywing met algemene stemme verwerp op grond van die volgende redes :-

> „1e. Omdat aan de voorwaarde of belofte om ons door bemiddeling der K. Synode, van Leeraars te zullen voorzien, niet voldaan is.
>
> 2e. Omdat men zich aan de Kerkelijke wetten der Nederduitsch Gereformeerde Kerk in Zuid-Afrika, onder de Synode niet kan onderwerpen”. [68])

Hiervan is toe aan die Kommissieraad van die Volkraad kennis gegee, wat dit ook so bekragtig het. Op die tweede Algemene Kerkvergadering van 22 November 1853 te Potchefstroom is die besluit om die inlywing by die Kaapse Sinode te verwerp, nogeens bekragtig toe die Algemene Kerkvergadering in samesitting met die Volksraad besluit het:

> „Na rype overweging der Ed. Volksraad aangaande de inlyving deeze gemeente met de Kaapsche Synode is geheel en al terug getrokken, omreeden de Synode niet

66) Vgl. S. P. Engelbrecht, a.w., bls. 79 V.V.
67) S. P. Engelbrecht, a.w., bls. 87 V.V.
68) G. B. A. Gerdener, **Boustowwe vir die Geskiedenis van die Nederduits-Gereformeerde Kerk in die Transgariep, Kaapstad 1930.** Bls. 208.

aan onze wensch en begeerte voldoen heeft met ons een Leeraar te zenden en wij ons niet aan de Kerkelyke Wetten kannen onderworpen". [69])

Hiermee is die reeds bestaande selfstandigheid van die Kerk in Transvaal bekragtig. Daarom kon hulle ook aan die Kaapse Synode skryf :-

„De Nederduitsche Gereformeerde Kerk in de Zuid-Afrikaansche Republiek beschouwt zich aldus als eene onafhanklike kerk, onder haar eigen bestuur". [70])

Die Transvaalse Kerk was egter begerig om, al was hulle 'n onafhanklik-selfstandige georganiseerde Kerk, tog die geestelike band met die Kaapse Kerk te bly bewaar. [71])

Voor die samekoms van die Eerste Algemene Kerkvergadering van die Transvaalse Kerk in Augustus, 1853, het daar 'n ander gebeurtenis plaasgevind wat vir die verstaan van die geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Klerksdorp van belang is. Daar is naamlik op 6 Junie 1853 'n Kerkraadsvergadering te Potchefstroom gehou onder Voorsitterskap van Ouderling F. G. Wolmarans. Ds. D. van der Hoff was ook teenwoordig. Nadat hy sy akte van ordening en bevestiging oorhandig het en die dokumente noukeurig ondersoek is, is hy as wettige leraar van die Hervormde gemeentes erken en verwelkom en neem hy ook die voorsitterstoel in. [72]) Hierna lê hy die tweede brief wat van die Aktuaris van die Kaapse Synode, in verband met die inlywing van die Transvaalse gemeentes by die Kaapse Synode, ontvang is, voor die vergadering. Die eerste brief is reeds in November 1852 ontvang en die tweede in April 1853. Beide briewe was egter nog steeds deur die Transvalers onbeantwoord gelaat. Waarskynlik het hulle hierdie briewe nie beantwoord nie, omdat hulle nie geneë was dat die inlywing by die Kaapse Sinode sou deurgaan nie. Ook nou het die Potchefstroomse Kerkraad besluit om geen amptelike antwoord te gee nie, maar hulle het nou gevra vir die hou van 'n Algemene Kerkvergadering waar al die gemeentes deur middel van hulle afgevaardigdes, behoorlik die geleentheid sou hê om hulle oor hierdie saak uit te spreek.

69) Notule van die Volksraad, Deel II, bls. 171.
70) G. B. A. Gerdener, a.w., bls. 582.
71) G. B. A. Gerdener, a.w., bls. 584.
72) S. P. Engelbrecht, a.w., bls. 86.

Oor hierdie besluit, om te vra vir die hou van 'n Algemene Kerkvergadering, was diaken Wessel Badenhorst van Hartebeesfontein so ontevrede dat hy die vergadering verlaat het en geweier het om ooit weer 'n Kerkraadsvergadering by te woon. [73])



**Ds. Dirk van der Hoff.**

Op die plaas Hartebeestfontein waar daar, soos vroeër gemeld, 'n kerkplek was, het hy 'n groepie ontevredenes rondom hom vergader en hulle wou onder die Kaapse Sinode staan. [74]) Die optrede van Wessel Badenhorst is te begrype

73) S. P. Engelbrecht, **a.w.**, bls. 86; G. D. Scholtz, **Die Geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk van Suid-Afrika**, Deel I. Elsiesrivier 1956, bls. 81; Hervormde Teologiese Studies, 1953, bls. 165–6.

74) Teen 1866 was die getal van die Hartebeestfonteiners 75 mans lidmate. Of hulle almal toe ontevredenes was, val te betwyfel, daar sommige van hulle bv. nie eens geweet het hoe die gemeente ontstaan het nie. Vgl. die getuienis van A. P. L. Kotze voor die hof van Landdros en Heemrade 1869.

as bedink word dat die familie Badenhorst sterk seperatistiese neigings gehad het en dat juis die Hartebeestfonteinse Badenhorste se neigings tot seperatisme aangewakker is deur Ds. D. van Velden van Winburg, met wie hulle in verbinding gestaan het. [75]) Ds. van Velden het geen goeie woord vir Ds. van der Hoff gehad nie, maar het hom op enige manier probeer verdag maak en in 'n slegte lig stel. Deur sy beinvloeding het Wessel Badenhorst dan ook so opgetree as wat hy wel gedoen het.

Hierdie Hartebeestfonteinse gemeente wat so deur Wessel Badenhorst se optrede buite die kerkverband van die Kerk in Transvaal te staan gekom het, sou egter later weer in die Hervormde Kerk opgeneem word en sou in 1883 vernoem word tot die Nederduitsch Hervormde gemeente Klerksdorp.

---

75) Vgl. S. P. Engelbrecht, a.w., bls. 86, Voetnoot 2.

HOOFSTUK II

## DIE OPNEMING VAN HARTEBEESTFONTEIN IN HERVORMDE KERKVERBAND AS AFSONDERLIKE GEMEENTE EN DIE EERSTE TIEN JAAR VAN DIE GEMEENE SE BESTAAN

Die groepie te Hartebeestfontein wat hulle rondom die ontevrede Wessel Badenhorst geskaar het, het probeer aansluiting vind by die Kaapse Sinode. Hulle het hulle deur middel van 'n brief in verbinding met die Kaapse Sinode gestel en om 'n eie predikant gevra. [1]) 'n Eie predikant het hulle egter nie gekry nie, maar hulle is wel besoek deur predikante uit die Nederduits Gereformeerde Kerk in die Vrystaat soos Di. A. Murray (jnr.), A. A. Louw en H. van Broekhuizen. [2]) Nooit het afgevaardigdes uit hierdie gemeente óf op die Ring van Transgariep óf op die Kaapse Sinode sitting geneem nie.

Te Hartebeestfontein het daar egter nou 'n onkerkregtelike situasie ontstaan. Wat tussen die jare 1853 en 1862 presies gebeur het, is moeilik vasstelbaar. In 1862 egter het Ds. A. Murray (jnr.) van Bloemfontein aan diegene te Hartebeestfontein 'n besoek gebring en onder andere ook 'n aantal kerkraadslede aangestel. Hy het hulle egter nie in hulle ampte bevestig nie. Nou het Ds. H. van Broekhuizen „consulent extraordinair" [3]) van Hartebeestfontein geword. Tog het ook hy nie die aangestelde Kerkraadslede in hulle ampte bevestig nie, hoewel hulle gewoonweg voortgegaan het om hulle ampswerk te verrig. [4]) Hartebeestfontein het dus nou bestaan sonder 'n offisiële bevestigde Kerkraad. [5])

Dit beteken dus dat te Hartebeestfontein 'n groepie mense bestaan het, wat organisatories nie deel was van die Transvaalse Kerk nie, terwyl hulle 'n Kerkraad gehad het wat as Kerkraad gefungeer het, maar nooit as sodanig bevestig was nie. Hoewel hulle deur Predikante uit die Nederduits Gereformeerde Kerk uit die Vrystaat besoek is en bearbei is, het hulle tog ook nie organisatories tot die Ring van Transgariep of die Kaapse Sinode behoort nie. So

---

1) G. D. Scholtz, **a.w.**, bls. 140–141.
2) G. B. A. Gerdener, **a.w.**, bls. 336.
3) Dit is die term wat C. Spoelstra gebruik in sy boek **„Het Kerkelijk en Godsdienstig leven der Boeren na die Groot Trek"**, Kampen 1915 bls. 311–313.
4) S. P. Engelbrecht, **a.w.**, bls. 323–324.
5) Die vraag kan hier gestel word of die groepie te Hartebeestfontein op hierdie stadium as 'n selfstandige gemeente beskou kan word, daar daar geen bevestigde Kerkraadslede gewees het nie.

was ook die predikante uit die Vrystaat wat hulle kom besoek het onseker oor hulle betrekking tot die Ring van Transgariep of die Kaapse Sinode. Hier kan byvoorbeeld genoem word dat Ds. van Broekhuizen, toe Ds. Smits hom daarop gewys het dat die Kerkraadslede nog nie in hulle ampte bevestig was nie, baie onseker was hoe hy moes optree. Hy wou dan aanvanklik ook eers toestemming van die Ring van Transgariep kry voordat hy hulle sou bevestig. [6]) Inderwaarheid is dit eintlik so dat hierdie groepie mense te Hartebeestfontein sonder enige Kerkverband gestaan het en hoogstens kan gesê word dat hulle alleen maar deur predikante uit die Vrystaatse Kerk bearbei is.

Ds. G. W. Smits van Rustenburg het hom egter sterk daarvoor beywer om hierdie ongesonde toedrag van sake verander te kry en hy het dan ook herhaaldelik vanaf 1861, op Algemene Kerkvergaderings van die Hervormde Kerk die saak te berde gebring. [7]) Ds. G. W. Smits was van mening dat die Hartebeestfonteiners, alhoewel hulle bedien is deur predikante van buite Transvaal, tog behoort het tot die Kerk in Transvaal. So het hy dan ook verklaar :-

> „Op de vraag wat verstaat gij door eene gemeente van Hartebeestfontein, heb ik bedoeld die menschen die zich afgezonderd hadden van de Nederduitsch Hervormde gemeente te Potchefstroom onder de leiding van Ds. van der Hoff en zich immer lieten bedienen, door predikanten buiten de lemieten der Zuid-Afrikaansche Republiek, maar toch eigentlijk behoorden tot de Nederduitsch Hervormde Kerk der Zuid-Afrikaansche Republiek". [8])

Die naam waaronder die gemeente bekend gestaan het, was „Nederduitsch Gereformeerde onder die leiding van Ds. van Broekhuizen Predikant te Winburg Oranje Vrystaat". [9]) Hier kan die vraag egter gestel word of daar wel van die Hartebeestfonteiners as 'n selfstandige gemeente gepraat kan word, aangesien hulle geen bevestigde Kerkraadslede gehad het nie.

Uiteindelik het Ds. Smits daarin geslaag om die Algemene Kerkvergadering van die Hervormde Kerk te beweeg

---

6) S. P. Engelbrecht, a.w., bls. 224.
7) S. P. Engelbrecht, a.w., bls. 223; Vgl. die getuienis van Ds. G.W. Smits voor die hof van Landdros en Heemrade wa tin Januarie 1869 die hofsaak tussen die Nederduitsch Hervormde Gemeentes van Hartebeestfontein verhoor het.
8) Notule van die hof van Landdros en Heemrade.
9) Vgl. Ds. Smits se getuienis voor die hof van Landdros en Heemrade.

om 'n kommissie af te vaardig om met die Hartebeestfonteiners te onderhandel om by die Hervormde gemeente Potchefstroom aan te sluit. Die Algemene Vergadering van 20 November 1865 te Pretoria het dan as kommissie Ds. G. W. Smits en ouderlinge F. G. Wolmarans en P. Cronje aangewys om na Hartebeestfontein te gaan. [10])

Vanaf Vrydag 16 Februarie 1866 tot Maandag 19 Februarie 1866 was die kommissie dan ook te Hartebeestfontein om te onderhandel oor die saak. Aanvanklik het dit gelyk asof die onderhandelings op 'n mislukking gaan uitloop en asof die Hartebeestfonteiners nie te vinde was vir inlywing by die Nederduitsch Hervormde Gemeente Potchefstroom nie. Die byeenkoms van die gemeentelede te Hartebeestfontein op Vrydag 16 Februarie 1866 het dan ook op niks uitgeloop nie. Trouens op die stadium het dit gelyk asof die kommissie onverrigtersake sou moes terugkeer, en asof Hartebeestfontein so buite enige kerkverband sou bly voortbestaan. Die kommissie sou egter eers die Maandag vertrek.

Terwyl Ds. Smits nou nog te Hartebeestfontein was, het hy kennis gemaak met die onkerkregtelike situasie wat daar bestaan het, waar die Kerkraadslede aangestel is en wel hulle ampswerk verrig het, maar egter nooit in hulle ampte bevestig is nie. Die Sondagoggend het hy Ds. van Broekhuizen op hierdie toedrag van sake gewys, waarop Ds. van Broekhuizen die Kerkraadslede wel, na aanvanklike huiwering, in hulle ampte bevestig het. [11]) Die vraag kan hier gestel word of daar nie eers vanaf daardie oomblik, toe die Kerkraadslede bevestig is, 'n selfstandige gemeente tot stand gekom het nie.

Op Maandag, 19 Februarie 1866, sou die kommissie onverrigtersake moes vertrek en alles was reeds gereed vir hulle vertrek. [12]) Intussen het Ds. van Broekhuizen egter weer 'n byeenkoms belê en is Ds. Smits kort voor sy vertrek daarheen ontbied om verder te onderhandel oor die kwessie van inlywing. [13])

---

10) G. B. A. Gerdener, **a.w.**, bls. 270.
11) **Notule van die Hof van Landdros en Heemrade.**
12) Ds. Smits se wa was reeds ingespan. Die heer B. J. J. Vermaas het toe aangebied om hom met sy eie kar te vervoer indien sy wa sou vertrek. Daniël Delport, wat Ds. Smits vervoer het, het toe ingestem om langer te bly. Vgl. Notule van die hof van Landdros en Heemrade; vgl. ook S. P. Engelbrecht, **a.w.**, 224.
13) Dit was nie Ds. Smits wat hierdie byeenkoms bewerk het nie, soos sommige wil beweer. G. D. Scholtz, **a.w.**, bls. 214.

Op hierdie byeenkoms het die Hartebeestfonteiners wel hulle bereid verklaar om by die Hervormde Kerk ingelyf te word op voorwaarde egter dat hulle 'n afsonderlike gemeente sou bly en self 'n konsulent sou kon kies. Daar is dan ook dadelik 'n afvaardiging gekies, bestaande uit Ouderling J. H. R. Lemmer en diaken A. P. L. Kotze, om na die sitting van die Algemene Kerkvergadering van die Hervormde Kerk, wat 'n week later te Potchefstroom sou begin, te gaan en hulle het ook 'n lasbrief ontvang :-

„ten einde des noodig aan de Eerw. Leden van genoemde Kerkvergadering inlichting te geven omtrent de gewenschte vereeniging, aan de kerkvergadering een consulent voor te stellen, die de gemeente van Hartebeestfontein zal dienen". [14]).

In hierdie lasbrief word nou niks genoem van drie sake wat tevore genoem is in die vorm van eise waaraan voldoen moet word, voordat inlywing moontlik was nie. Die drie eise wat genoem is as voorwaarde was :-

„(a) Indien de Kerkvergadering der Hervormde Kerk zich zuiwere van den door Ds. Cachet op haar gelegden blaam.

„(b) Die vergadering den Bijbel verklare Gods onbedrieglike Woord te zijn, en de Formulieren van Eenigheid geheel daarmede overeenkomstig.

„(c) Een behoorlijk formulier voor predikanten zou worden opgesteld of liever het oude formulier worden onderteekend". [15]).

Hoewel hierdie eise nie weer in die lasbrief genoem word nie, kan tog aanvaar word dat die afgevaardigdes wel sou verwag dat daar vir hulle in verband met hierdie sake duidelikheid moes kom, en dat hulle juis, as daar aan die vereistes deur die Algemene Kerkvergadering voldoen sou word, moes voortgaan om die inlywing deur te voer. Trouens, die gebeure op die Algemene Kerkvergadering van 26 Februarie 1866 en volgende dae en ook 'n verklaring van diaken Kotze, bevestig die vermoede dat die afgevaardigdes wel hierdie eise in gedagte gehad het toe hulle op die Algemene Kerkvergadering onderhandel het oor die voorgestelde inlywing.

---

14) Gerdener, a.w., bls. 337.
15) G. B. A. Gerdener, a.w., bls. 337.

Die volgende aanhaling uit die notule van die Algemene Kerkvergadering spreek dan ook duidelik in hierdie verband :-

„De Voorzitter voert tot hen (die afgevaardigdes van Hartebeestfontein) en tot de vergadering het woord en begint met den eisch van de gemeente van Hartebeestfontein :-

‚Dat de vergadering zich moet zuiweren van den blaam door Ds. Cachet op haar gelegd'.

„Broer Coetzee: „Ds. Cachet heeft de vergadering van leervryheid beschuldigd".
„Voorsitter : . . . . wij zuiveren ons door de onderteekening van het formulier".
„Broer Coetzee: Wij beschauwen al wat door Ds. Cachet in de Caurant geschreven is van u als eenzijdig!"
„Voorzitter: De Kerkeraad van Hartebeestfontein kan in ons formulier de zuiverheid van onze Leer genoegsaam zien". [16])

Verder wys die Voorsitter ook nog daarop dat die ondertekeningsformulier, wat nou deur die predikante eintlik by herhaling onderteken is, dieselfde is as die van die Kaapse Kerk en dat dit wel daar aanvaar word as bewys van die regsinnigheid van die predikante.

Die verklaring van diaken Kotze :-

De wensch van de gemeente was volgens die vereenigingspunten . . . . " [17])

dui ook verder daarop dat die afvaardiging wel die genoemde eise in gedagte gehad het, waaraan die Algemene Kerkvergadering moes voldoen, waarna hulle dan die inlywing kon bekragtig.

Op die eerste Sittingsdag van die Algemene Kerkvergadering, naamlik 26 Februarie 1866, is die inlywing van Hartebeestfontein reeds bespreek, dog die afgevaardigdes is tyd gegun tot die volgende dag voordat finaal oor die saak gehandel sou word. Op die 27ste Februarie 1866 het die inlywing van Hartebeestfontein by die Hervormde Kerk werklikheid geword en is Ds. G. W. Smits van Rustenburg

16) G. B. A. Gerdener, a.w., bls. 277–278.
17) Notule van die hof van Landdros en Heemrade.

as konsulent aangewys. In die notule van die Algemene Kerkvergadering word die opneming as volg vermeld :

> „De secretaris leest het verslag voor van de afgevaardigden van Hartebeestfontein, bevattende het besluit om aan het verlangen der gemeente en der vergadering te voldoen, en met die Algemene Kerkvergadering vereenigd te zijn, en Ds. Smits als consulent te verkiezen. Predikant van Pretoria betuigd zijne tevredenheid over het besluit en verlangt dat de vergadering aan het verlangen van de afgevaardigden zal voldoen. Eenige discussiën hebben plaats gehad, waarna de predikant van Potchefstroom het navolgende voorstel doet : De algemeene vergadering vereenigt [18]) zicht met de gemeente van Hartebeestfontein, en verlang van den consulent, die benoemd zal worden, dat hij zijne best pogingen zal aanwenden om haar tot eene binnen behoorlijke grenzen [19]) bepaalde gemeente te vormen . . Algemeen aangenomen". [20])

Van die kant van die Hervormde Kerk was daar vreugde oor hierdie verloop van sake, want hiermee was die breuk tussen die Hartebeestfonteiners en die Hervormde Kerk nou weer geheel en het Hartebeestfontein nou 'n amptelike Kerkverband gehad as afsonderlike gemeente van die ou Staatskerk van die Zuid-Afrikaansche Republiek. Daar het dan nou weer orde gekom.

Die gemeentetjie te Hartebeestfontein, wat sonder enige Kerkverband gestaan het, het dan nou op 27 Februarie 1866 die Hervormde gemeente van Hartebeestfontein geword. Daar is geen definitiewe grense vir hierdie nuwe gemeente bepaal nie, maar dit het nou blykbaar ook Klerksdorp omvat. Dit beteken dus dat die Hervormde gemeente Hartebeestfontein twee kerkplekke gehad het naamlik te Hartebeestfontein en te Klerksdorp. As gevolg van ander verwikkelinge sou Klerksdorp later die sentrum van die gemeente word.

Die vrede en orde wat nou gekom het was egter van korte duur, want in die jaar 1866 het daar op kerklike gebied in Transvaal 'n skeuring plaasgevind soos daar geen

18) Die term „verenigt" is hier minder gelukkig. Dit was nie twee kerke wat met mekaar verenig het nie, maar 'n gemeente sonder kerkverband wat opgeneem is in die Kerkverband van die Hervormde Kerk.
19) Tot „behoorlijke grenzen" het dit nie gou gekom nie.
20) G. B. A. Gerdener, a.w., bls. 277–279.

tweede voorbeeld van gevind kan word nie, wat dan ook gevolge gehad het wat tot vandag toe voortduur en veel bitterheid en twiste onder die Transvalers laat ontstaan het. Ook in die gemeente Hartebeestfontein het die skeuring nie uitgebly nie, veral omdat die Hartebeestfonteiners, netsoos die geval met die Lydenburgers [21]) was, reeds van vroeg af al die neiging tot afvalligheid vertoon het.

Hierdie afskeiding of skeuring wat in 1866 in die Staatskerk van die Zuid-Afrikaansche Republiek sou plaasvind, sou die tweede wees wat in die Kerk in Transvaal sou plaasvind. Die eerste afskeiding was toe die Gereformeerde Kerk in 1859 onder Ds. Dirk Postma tot stand gekom het. [22]) Tog was daar 'n baie groot verskil tussen hierdie twee afskeidings. Waar Ds. Postma die ontevredenes, vir wie hy in 'n behoefte voorsien het, in 'n afsonderlike Kerk georganiseer het, daar is die tweede afskeiding kunsmatig bewerk en geforseer en het dan ook met veel bitterheid en twis gepaard gegaan. [23])

Hierdie bitterheid in die tweede afskeiding is veroorsaak deur die persoon van die bewerker van die afskeiding en sy optrede. [24]) Die persoon wat die afskeiding bewerk het was Frans Lion Cachet.

## Ds. Frans Lion Cachet 1835 - 1899. [25])

Voordat die afskeiding van 1866 in die Hervormde Kerk en dan ook te Hartebeestfontein nader besien word, is dit goed om oor die bewerker van hierdie afskeiding Frans Lion Cachet iets tewete te kom.

Cachet is op 28 Januarie 1835 te Amsterdam, Holland, gebore, as tweede kind van 'n Jode-familie wat daar gewoon het. Hierdie familie het in 1849 oorgegaan tot die Christendom en is opgeneem in die Hervormde Gemeente Amsterdam.

---

21) In Lydenburg het daar selfs groter ongestadigheid geheers. Daar sou nie alleen 'n Kerklike afskeiding in 1854 plaasvind nie, maar ook 'n staatkundige skeiding. Die staatkundige breuk kon egter op die duur geheel word, die kerklike herstel was egter van korte duur. Vgl. S. J. Botha, **„Die toetrede van Lydenburg tot die Ned. Hervormde Kerkverband 1864 en die Herafskeiding onder F. Lion Cachet"**, Artikel in die Hervormde Teologiese studies, jaargang 20, aflewering 3 en 4, bls. 162–175.

22) Daar was slegs een oorsaak vir die afskeiding van 1859 en dit was die kwessie van die Evangeliese Gesange. Vgl. in hierdie verband S. P. Engelbrecht, **a.w.**, bls. 141–166.

23) S. P. Engelbrecht, **a.w.**, bls. 217

24) S. P. Engelbrecht, **a.w.**, bls. 217.

25) Vgl. hier S. P. Engelbrecht, **Ds. Frans Lion Cachet**, artikel in Herv. Teol. studies, 9e jaargang, afl. III en IV, Augustus 1953, bls. 181–231; G. D. Scholtz, **a.w.**, bls, 187 V.V.

Te Amsterdam het hy aan die Skotse Seminarie aldaar, gestudeer. Daar het hulle geen predikante opgelei nie, maar alleen mense wat in die sendingwerk en evangelisasiewerk gebruik sou kon word. Cachet self egter was van plan, soos hy dan ook openlik verklaar het, om predikant te word sonder om aan 'n universiteit te gaan studeer .[26])

Teen April 1858 vertrek hy na die Kaap en in 1859 is hy verbonde aan die Independente Kleurling gemeente Ebenezer, in Kaapstad. Sy voorneme was egter steeds om predikant te wees en nie sendeling nie, en om hierdie doel te bereik sou hy dan ook alles in die werk stel.

In 1860 ontmoet Cachet 'n naturelle sendeling van die „Free Church of Scotland" met die naam Tiyo Soga. [27]) Op aanbeveling van Tiyo Soga is Cachet saam met hom na Kafferland met die oog daarop om hom deur die Presbiterium van die Free Church te laat orden. Op 25 Oktober 1860 is hy dan ook op die sendingstasie te Alice met handoplegging georden [28]) tot predikant van die Free Church of Scotland, het hy die formulier van hierdie kerk onderteken en is hy gelegitimeer. Hierdie ordening van Cachet was egter onwettig omdat dit in stryd was met die wette van die Free Church of Scotland. Waar Cachet geen beroep na 'n bepaalde gemeente of sendingveld gehad het nie, kon hy nie volgens die wette van die Free Church sonder 'n beroep, georden word nie. [29])

Onmiddellik het Cachet nou probeer om, op grond van sy ordening in die Free Church, ook as predikant van die Nederduits Gereformeerde Kerk aan die Kaap toegelaat te word. Aanvanklik egter sonder sukses.

Daar het egter toe iets gebeur wat Cachet die geleentheid gebied het waarop hy gewag het. In die Kerkbode van 26 Januarie 1861 het Ds. P. Huet van Pietermaritzburg naamlik 'n oproep gepubliseer op alle aankomende leraars om tog beroepe na Natal aan te neem, aangesien die Kerk aldaar behoefte gehad het aan meer predikante. Hierdie geleentheid het Cachet dan ook aangegryp en homself aan-

26) S. P. Engelbrecht, **Cachet,** bls. 183.
27) Hy was die seun van Soga, een van die Kafferkaptein Gaika se raadslede. Hy is in Skotland opgelei en met 'n blanke vrou getroud. Daarna het hy in Kafferland sendeling van die Free Church of Scotland geword. Vgl. S. P. Engelbrecht, **Cachet,** bls. 185.
28) Die volgende persone het aan die handoplegging deelgeneem: W. Gavan, J. Ross, B. Ross, R. Ross, H. Calderwood en Tiyo Soga, almal sendelinge van die Free Church of Scotland, en F. G. Kayser en J. Read van die Londense Sendinggenootskap.
29) S. P. Engelbrecht, **Cachet,** bls. 185.

beveel, met die gevolg dat hy na Natal gegaan het as hulpprediker. In Natal is hy op onkerkregtelike wyse deur die Goewerment aangestel as predikant van Ladysmith vanaf 3 Julie 1861. [30]) Wat nou nog moes gebeur, is dat hy deur die Kaapse Sinode van die Nederduits Gereformeerde Kerk tot predikant gelegitimeer moes word. Dit het dan ook plaasgevind op die Sinodesitting van Oktober 1862 toe met geringe meerderheid van stemme tog besluit is om hom te legitimeer. Sonder protes het dit egter nie geskied nie. [31]) Nietemin was hy nou predikant van die Nederduits Gereformeerde Kerk en is hy op 3 Mei 1863 te Ladysmith deur Ds. P. Huet bevestig.

Nadat Cachet hom te Ladysmith vanweë sy optrede, veel moeilikhede op die hals gehaal het, het hy in Mei 1865 'n beroep na Utrecht in die Zuid-Afrikaansche Republiek aangeneem. Dit was toe die derde keer dat hy na Utrecht beroep is. (Die laaste twee kere was dit onwettig). [32]) Vanhier sou hy dan sy skeuringswerk in die Transvaalse Staatskerk begin wat in 1866 finaal sou word en wat groot verwarring en twiste in die Kerk sou laat ontbrand. [33])

Nie alleen het hy in die Staatskerk die skeuring bewerk nie, maar ook in sy eie gemeente Utrecht het hy deur sy optrede vele twiste laat opvlam. [34]) Uiteindelik het hy Zuid-Afrika verlaat in 1873, om na Nederland te gaan waar hy in 1874 predikant van Nieuw Loosdrecht geword het. Ook hier het dit heel gou op allerlei probleme uitgeloop vanweë Cachet se baasspelerige houding. [35]) In 1875 is hy toe weer terug na Suid-Afrika waar hy eers weer op 5 Augustus 1876 in Villiersdorp as sy gemeente, bevestig is. Ook hier het sy verblyf allerlei spanninge meegebring. [36]) In Maart 1880 vertrek hy egter weer na Holland en word predikant van Valkenburg by Leiden. Ook te Valkenburg was sy verblyf twisbelaaid. [37])

Met die doleansie in Holland het Cachet hom aan die kant van Kuyper geskaar. Ook met Kuyper het hy egter getwis. [38]).

---

30) Vgl. S. P. Engelbrecht, **Cachet**, bls. 187.
31) S. P. Engelbrecht, **Cachet**, bls. 192–193.
32) S. P. Engelbrecht, Geskiedenis, bls. 192 vv., 209 vv.
33) S. P. Engelbrecht, Geskiedenis, bls. 209 vv.
34) Vgl. hier S. P. Engelbrecht, **„Ds. Frans Lion Cachet"**, artikel in Hervormde Teologiese studies 9e jaargang, Aflewering III en IV, Augustus 1953, bls. 210 vv.
35) S. P. Engelbrecht, **Cachet**, bls. 224–226.
36) S. P. Engelbrecht, **Cachet**, bls. 226–229.
37) S. P. Engelbrecht, **Cachet**, bls. 229 vv.
38) S. P. Engelbrecht, **Cachet**, bls. 230 v.v.

Cachet is oorlede op 24 November 1899, as iemand wat nie baie gewild was nie, selfs nie onder sy eie familie nie. [39]

Uit die voorgaande is dit dus duidelik dat Cachet 'n figuur was wat oral waar hy gegaan het veel twis veroorsaak het. Sy wil het hy deurgevoer, maak nie saak op watter manier nie. Of dit nou ookal wettige of onwettige optrede gevra het, het vir hom nie saak gemaak nie.

Sy bedoeling om in Transvaal 'n kerk naas die Staatskerk op te rig het hy deurgevoer en daarmee skeuring in die kerk in Transvaal veroorsaak. [40] Ook te Hartebeestfontein het hy sy skeurwerk verrig met die gevolg dat, waar orde pas herstel is, opnuut chaos geskep is.

Die eerste barste van hierdie nuwe skeuring het egter reeds al op die Algemene Kerkvergadering van 20 November 1865 in sitting te Pretoria, verskyn. Trouens selfs voor hierdie datum het Cachet se optrede al duidelik getoon dat hy van plan was om 'n eie kerk naas die bestaande Kerk tot stand te bring. Dit blyk onder andere duidelik uit die beskuldigings, vrae en bewerings wat hy op 'n vergadering van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering van die Hervormde Kerk van 26 Junie 1865 en volgende dae, gemaak het. [41] Die Kommissie van die Algemene Kervergadering het die besware nie self behandel nie, maar die Algemene Kerkvergadering opgeroep om hieroor uitspraak te gee. Op hierdie Algemene Kerkvergadering van 20 November 1865 het hy sy beskuldigings herhaal.

Die oorspronklike bedoeling van Cachet se verskyning op die sitting van beide die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering van 26 Junie 1865 en die Algemene Kerkvergadering van 20 November 1865 was sogenaamd om te onderhandel oor die verhouding van die gemeente Utrecht tot die Staatskerk. [42]

Dit was egter heel gou duidelik dat Cachet nie van plan was om te onderhandel nie, maar dat hy as 'n soort beskuldiger en aanklaer wou optree en allerlei onmoontlike eise gestel het. [43] 'n Botsing was dan ook onvermydelik en

---

39) S. P. Engelbrecht, **Cachet**, bls. 231 v.v.
Sy eie broer Prof. Jan Lion Cachet, van die Gereformeerde Kerk het dan ook op 'n keer aan hom gevra: ,,Frans, ben je niet bang dat het met jou sal gaan als met Haman en Mordechai?"
40) S. P. Engelbrecht, **Cachet**, bls. 204 v.v.
41) G. B. A. Gerdener, **a.w.**, bls. 263–269.
42) Vgl. vir meer besonderhede van Utrecht, S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis**, bls. 209 v.v., S. P. Engelbrecht, **Cachet**, bls. 210 v.v.
43) S. P. Engelbrecht, **Cachet**, bls. 197 v.v.

Cachet verlaat die vergadering met die volgende dreigement :-

„Hij zegt de geheele Republiek in lengte en breedte te zullen doortrekken om zuiver Gereformeerde gemeenten op te rigten, aangezien hij de eenige zuiver Ned. Ger. predikant hier te lande is". [44])

Met hierdie dreigement van hom het hy nou die planne, wat hy nog altyd in die mou gevoer het, bekend gemaak, naamlik om 'n kerk naas die bestaande Kerk te vestig en so dus skeuring te bewerk. Daarmee het hy hom dan ook self as die skeurmaker aangewys.

'n Twisappel wat op hierdie Algemene Kerkvergadering deur Cachet onder die volk ingegooi is, en wat dan ook tot vandag nog veel twis en bitterheid veroorsaak, is die sogenaamde „Naamkwessie". [45]) Wat tevore geen probleem was nie, het toe 'n twispunt geword. Vir Cachet sou die naam Hervormd dan nou 'n aanduiding wees dat die Kerk Liberaal was, asook dat die naam Hervormd onwettig was en dus ook die Kerk. Hierdie bewerings van Cachet was volkome onwaar en uit die lug gegryp. [46]) Nietemin het die twee benamings „Hervormd" en „Gereformeerd" nou 'n kwessie geword.

Gedurende 1866 sou Cachet dan sy dreigement aan die Algemene Vergadering van die Hervormde Kerk ten uitvoer bring en sy skeuringswerk in die Hervormde Kerk aanrig. Die eerste twee plekke waar skeurings plaasgevind het was Wakkerstroom in Januarie 1866 en Lydenburg in Maart 1866. [47]) Vanaf Lydenburg het hy oor Pretoria en Potchefstroom na Hartebeestfontein gegaan om oral afskeidings te bewerk. Hoewel hy nie veel sukses gehad het te Pretoria en Potchefstroom [48]) nie, kon hy egter wel te Hartebeestfontein afskeiding bewerk. Na die opneming van die gemeente Hartebeestfontein, wat soos reeds gesien is sonder enige Kerkverband gestaan het, in die Hervormde Kerk, het die twee afgevaardigdes, Ouderling J. H. R. Lem-

44) S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis**, bls. 211–215.
G. B. A. Gerdener, **a.w.**, bls. 274.
45) Vgl. oor die Naamkwessie: C. S. van H. Steenkamp, **Die Geskiedenis van die Naamkwessie „Hervormd" en „ Gereformeerd"** Artikel in die Hervormde Teologiese Studies 9e jaargang; Afl. III en IV, Augustus 1953, bls. 231–248. Joh. Dreyer, **„Hervormd as Kerknaam gehandhaaf"** Pretoria, S.J.
46) C. S. van H. Steenekamp, **a.w.**, bls. 235–236.
47) Vgl. S. J. Botha, **a.w.**, bls. 173.
48) Te Potchefstroom het hy driemaal in die Engelse „Chapel" op die dorp gepreek, tweemaal in Hollands en eenmaal in Engels. Hier het hy egter van die veldkornet van Potchefstroom opdrag gekry om binne enkele ure die dorp te verlaat. Vgl. G. D. Scholtz, **a.w.**, bls. 213.

mer en Diaken A. P. L. Kotze, 'n byeenkoms by die huis van Ouderling Lemmer belê om verslag te doen oor die verloop van sake op die Algemene Kerkvergadering en die inlywing van die gemeente Hartebeestfontin. Ongelukkig het daar reeds op hierdie vergadering verkeerde invloede begin werk. 'n Sekere Jan Mabile [49]) het uit 'n boekie van Cachet [50]), waarin hy tevelde trek teen die Hervormde Kerk, op die byeenkoms voorgelees. Dit het nou veel onsekerheid en verwarring veroorsaak en Ouderling Lemmer het nou gesê dat Ds. van Broekhuizen hom mislei het en dat hy nie Ds. Smits as konsulent wou hê nie. Nietemin is die optrede van die afgevaardigdes en die inlywing van die gemeente Hartebeestfontein tog op hierdie byeenkoms sonder teenstem goedgekeur. [51])

Die verwarring het toegeneem. Kort na hierdie byeenkoms ontvang Ds. Smits 'n brief van een van die Kerkraadslede waarin hom meegedeel word dat Hartebeestfontein hom nie as konsulent wil hê nie. Hierop volg egter 'n tweede brief wat die eerste as „onwettig" en „leugenagtig" bestempel. Op 14 September 1866 was Ds. Smits te Hartebeestfontein om sy konsulentswerk te doen. Onder andere is daar Kerkraadsvergadering gehou en is die Kerkraad ooreenkomstig die Kerkwet van die Hervormde Kerk voltallig gemaak. [52]) Tydelik was die orde herstel en die tekens van verwarring en onrus het verdwyn. Dit was egter van korte duur, want kort hierna sou Cachet te Hartebeestfontein verskyn.

Aan die begin van Oktober 1866 het Cachet, nadat hy Potchefstroom moes verlaat, te Hartebeestfontein aangekom. Hy het toe by die huis van Ouderling Lemmer 'n byeenkoms belê, waar alleen persone toegelaat is wat hulle name op 'n lys sou teken en ook vooraf sou verklaar dat hulle die optrede van Cachet goedkeur. [53]) Nie alleen was dit vreemde optrede nie, maar ook kan die vraag gestel word watter reg Cachet gehad het om so 'n byeenkoms te belê in 'n gemeente wat 'n wettige konsulent gehad het, sonder die toestemming van die konsulent. Hier moet dan ook bygevoeg word dat die gemeente Hartebeestfontein

49) Vgl. oor Jan Mabile, S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis**, bls. 225, noot 1.
50) Die werkie was getitel: **„Aande Leden der Nederduitsch Gereformeerde Kerk in die Z.A. Republiek".** Hierin het hy allerlei lasterlike en venynige beskuldigings teen die Hervormde Kerk gemaak. Vgl. S. P. Engelbrecht, **Geskienis**, bls. 219.
51) S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis**, bls. 225. Vgl. ook die Notule van die hof van Landdros en Heemrade.
52) Vgl. hier die getuienis van Ds. G.W. Smits voor die hof van Landdros en Heemrade.
53) Vgl. S. P. Engelbrecht, **Geskiendenis**, bls. 225.

organisatories tot 'n ander Kerkverband behoort het as Cachet naamlik tot die Hervormde Staatskerk.

Op die byeenkoms is allerlei beskuldigings teen die Hervormde Kerk geslinger en is dit voorgestel asof die inlywing van die gemeente Hartebeestfontein by die Hervormde Kerk op 27 Februarie 1866 onwettig was en dus van nul en gener waarde nie. [54]) Dit is egter hier baie duidelik dat Cachet hier, netsoos 'n paar maande tevore met Lydenburg die geval was, die inlywing van Hartebeestfontein ongedaan wou maak. [55]) Dit was die doel wat Cachet voor oë gehad het en om die doel te bereik het hy hom van enige middele, wat hy goed geag het, laat bedien. Cachet het dan ook te Hartebeestfontein gedeeltelik in sy doel geslaag toe ongeveer 'n derde van die gemeente wel met hom saamgegaan het. Die grootste gedeelte van die gemeente het egter by die Hervormde Krk gebly. [56])

Daar het dus nou te Hartebeestfontein die gemeente van die Hervormde Kerk bestaan en daarnaas 'n gemeente van die Nederduits Gereformeerde Kerk wat deur Cachet van die Hervormde gemeente van Hartebeestfontein afgeskei is. Waar altwee nou aanspraak gemaak het op die Kerklike dokumente en fondse moes dit dan ook noodwendig op twis en stryd uitloop. 'n Hofsaak het dan gevolg waarin die Hervormde gemeente van Hartebeestfontein alle dokumente en fondse, wat in die hande van die Nederduitsch Gereformeerde gemeente gekom het, terug geëis het omdat hulle, na hulle mening, die wettige eienaars van die geëiste dokumente en fondse was. Die saak het toe vanaf 1 Januarie 1869 voor die hof van Landdros en Heemrade te Potchefstroom gedien. [57]) Die lede van die hof was :-

W. James Otto — Voorsitter.
Ds. D. van der Hoff.
J. H. A. Kock.
P. I. I. Pienaar.
L. Klopper.
J. P. Kleyn.

Die hof het 'n paar dae lank gesit en die saak is ten gunste van die Nederduitsch Hervormde gemeente van Hartebeestfontein uitgewys.

---

54) G. D. Scholtz, **a.w.**, bls. 215. Vgl. Cachet se spottende houding—G. B. A. Gerdener, **a.w.**, bls. 338.
55) S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis**, bls. 209 v.v.; S. P. Engelbrecht, Cachet, bls. 205 v.v.
56) S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis**, bls. 225.
57) Vgl. S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis**, bls. 225. Vgl. ook die Notule van die Hoof van Landdros en Heemrade wat die saak verhoor het.

Voordat egter nou verder gegaan word, is dit eers nodig om terug te kom op die bewerings as sou die inlywing van die gemeente Hartebeestfontein in 1866 by die Hervormde Kerk, nie in ooreenstemming met die wens van die gemeente gewees het nie en dat dit ook onwettig en dus van nul en gener waarde was nie. Uit die volgende sake blyk dit egter duidelik dat die gemeente, of in elk geval die grootste gedeelte van die gemeente wel ten gunste was van inlywing by die Hervormde Kerk en dit dan ook goedgekeur het, asook dat dit wel 'n wettige inlywing gewees het :-

1. Hoewel die byeenkoms wat op 16 Februarie 1866 te Hartebeestfontein gehou is en waarop die drie afgevaardigdes van die Hervormde Kerk ook teenwoordig was, ten opsigte van inlywing op 'n mislukking uitgeloop het, het die gemeentelike byeenkoms van Maandag, 19 Februarie wel ten gunste van inlywing gestem en dan ook twee afgevaardigdes met die reeds genoemde lasbrief na die Algemene Kerkvergadering van die Hervormde Kerk gestuur. Hoewel hierdie lasbrief nie baie duidelik is in sy opdrag nie, kan egter nie sommer sondermeer uit die sin :-

> „ten einde des noodig aan de eerw. leden van genoemde kerkvergadering inlichting te geven omtrent de gewenschte vereniging",

afgelei word dat die afvaardiging nie by magte was om toe te stem tot inlywing nie, en die inlywing dan ook tot stand te bring nie. [58]) Indien die vervolg van die sin gelees word, dan lyk dit of die teendeel waar is naamlik :-

> „aan de kerkvergadering een consulent voor te stellen, die de gemeente van Hartebeestfontein zal dienen".

Indien die afvaardiging nie inlywing namens die gemeente kon bekragtig nie, het dit tog geen sin dat hulle wel 'n konsulent kon voorstel nie. Word egter aanvaar dat die bedoeling van die gemeente Hartebeestfontein wel was dat hulle afgevaardigdes namens hulle inlywing tot stand kon bring as daar byvoorbeeld aan sekere vereistes, wat hulle gestel het, voldoen sou word, dan kan die opdrag om 'n konsulent voor te stel begryp word en dan het dit ook sin.

Dat hierdie laasgenoemde moontlikheid die meer waarskynlike is naamlik dat dit wel die bedoeling van die ge-

58) Dit is soos Cachet dit gestel het. Vgl. G. B. A. Gerdener, **a.w.**, bls. 337 en G. D. Scholtz, **a.w.**, bls. 215.

meente van Hartebeestfontein was dat hulle afgevaardigdes namens hulle die inlywing kon aangaan, blyk ook uit die volgende nog duideliker :-

(a) Hoewel die byeenkoms wat op 16 Februarie 1866 te Hartebeestfontein gehou is met die oog op onderhandelings in verband met inlywing van Hartebeestfontein by die Hervormde Kerk, op 'n mislukking uitgeloop het, moet daarop gelet word dat ook by dié geleentheid 'n tentatiewe lasbrief opgestel is wat aan die afgevaardigdes gegee sou word. Hierdie lasbrief het as volg gelui :-

> „De afgevaardigden moesten aan de Algemeene Kerkvergadering der Ned. Herv. Kerk inlichtingen geven omtrent eene vereeniging van Hartebeestfontein met de Herv. Kerk, en dan, **mogt zoodanige eene vereeniging plaats vinden,** een consulent voorstellen . . . " [59])

Hier is dit tog baie duidelik dat die bedoeling was dat die afgevaardigdes aan die Algemene Vergadering „inlichtingen" omtrent 'n moontlike inlywing moes gee en daarna, indien hulle tevrede was met verloop van sake, die inlywing te bekragtig en ook 'n konsulent voor te stel. Daar word dan ook nie gesê dat die afgevaardigdes eers weer moes terugrapporteer aan die gemeente en dat die gemeente dan verdere opdragte in verband met inlywing sou gee nie. Dit lyk dan ook asof onder „inlichtingen" die reeds genoemde drie eise verstaan moet word. Die bedoeling sou dan wees dat, indien die Algemene Vergadering tot die bevrediging van die afgevaardigdes sou voldoen aan die eise hulle dadelik kon voortgaan met inlywing.

Nou is dit waar dat die byeenkoms van 16 Februarie 1866 tog uiteindelik op niks uitgeloop het nie. Die byeenkoms wat op 19 Februarie 1866 gehou is, het egter wel soos reeds gesien, besluit om afgevaardigdes te stuur en het aan hulle 'n lasbrief gegee en nou kan dit verwag word dat hierdie lasbrief min of meer dieselfde inhoud en bedoeling sou hê as die tentatiewe lasbrief van 16 Februarie. Dit was dan ook inderdaad die geval. So is op die tweede Algemene Kerkvergadering van die Nederduits Gereformeerde Kerk in die Zuid-Afrikaansche Republiek, dan juis ook gewys op die tentatiewe lasbrief van 16 Februarie om die lasbrief

59) G. B. A. Gerdener, a.w., bls. 337.

van 19 Februarie 1866 beter te verstaan. [60])

(b) Baie belangrik in hierdie verband is die getuienis van Diaken A. P. L. Kotze, een van die twee afgevaardigdes van Hartebeestfontein, wat hy in 1869 voor die hoof van Landdros en Heemrade gelewer het: [61])

> „Maandag is er eene andere vergadering gehouden waar ons een lastbrief is gegeven :-
>
> De Wensch van de gemeente was volgens de verenigingspunten, doch het was in den lastbrief niet gesteld — zoo als ik den lastbrief in dien tyd verstaan hebben wij gehandeld overeenkomstig denzelven. Wij hadden de lastbrief verstaan dat indien wij het raadzaam achten te vereenigen wij zulks konden doen".

Uit hierdie verklaring van diaken Kotze is dit baie duidelik dat die bedoeling van die gemeente, met die stuur van afgevaardigdes, wel was om by die Hervormde Kerk ingelyf te word en dat hulle ook daartoe aan die afgevaardigdes volmag verleen het om na bevind van sake te handel.

2. Daar moet dan ook in die tweede plek op gewys word dat die optrede van die afgevaardigdes van Hartebeestfontein en die gebeure op die Algemene Kerkvergadering van die Hervormde Kerk te Potchefstroom op 26 Februarie 1866 en volgende dae, beslis daarop dui dat die afgevaardigdes wel van die gemeente die volmag gehad het om, indien hulle dit raadsaam sou ag, hulle die inlywing kon aangaan.

Op die eerste dag van die sitting van die Algemene Kerkvergadering naamlik 26 Februarie 1866, kort na die aanvang van die sitting, is die verslag van die kommissie wat na Hartebeestfontein afgevaardig was, ter tafel gelê en met algemene stemme goedgekeur. Hierna is die twee afgevaardigdes van Hartebeestfontein ingeroep. Nadat die reeds genoemde gesprek in verband met sekere besware van Hartebeestfontein plaasgevind het, is aan die afgevaardigdes tyd gegun tot die volgende môre om hulle besluit bekend te maak.

Ds. Smits het later getuig dat hierdie tyd juis aan die

60) G. B. A. Gerdener, a.w., bls. 337.
61) Vgl. die **Notule van die hof van Landdros en Heemrade.**

afgevaardigdes gegee is, sodat hulle nog meer noukeurig oor die saak kon gaan nadink en ook nog oorleg kon pleeg met ander lede van die Kerkraad van Hartebeestfontein wat op daardie oomblik ook in Potchefstroom teenwoordig was. [62]) Met hierdie doel voor oë is daar toe ook nog 'n byeenkoms in die konsistorie van die Hervormde Kerk van Potchefstroom belê in die vroeë môreure van 27 Februarie 1866. Op hierdie byeenkoms het Ds. Smits toe beide die afgevaardigdes van Hartebeestfontein, asook ander lede van die Kerkraad ontmoet om nogeens die kwessie van inlywing van Hartebeestfontein by die Hervormde Kerk te bespreek.

> Ds. Smits het oor hierdie byeenkoms verklaar :-
> „Op den bepaalden tijd werden wij aldaar in de Consistoriekamer de duidelijkste blijken van tevredenheid gegeven over de aansluiting den gemeente Hartebeestfontein onder mij als consulent en drong men er ten sterkste op aan dat ik toch zoo spoedig mogelijk . . . komen . . . " [63])

Wat dus gebeur het tussen die sittings van 26 en 27 Februarie 1866 was dat die afgevaardigdes weer noukeurig oor die saak besin het en ook nog met ander Kerkraadslede van Hartebeestfontein oorleg gepleeg het en dat hulle dan ook tevrede was dat besware wat moontlik teen inlywing kon bestaan uit die weg geruim is, en dat hulle die inlywing kon deurvoer. Daar is dan ook nie die minste aanduiding dat een van die afgevaardigdes of van die ander Kerkraadslede teen inlywing gekant was of van mening was dat die afgevaardigdes nie by magte was om inlywing aan te gaan nie. Trouens dat hulle die „duidelijkste blyken van tevredenheid" oor inlywing gegee het en ook daarop aangedring het dat Ds. Smits so gou moontlik sy konsulentswerk onder hulle moes kom verrig, dui daarop dat hulle seker was van hulle saak en van die korrektheid van hulle optrede. Dit is daarom tog nie vergesog om te beweer dat dit vir beide afgevaardigdes en die ander Kerkraadslede vasgestaan het dat dit wel „het verlangen der gemeente" was, om ingelyf te word by die Hervormde Kerk, en dat hulle optrede om die inlywing namens die gemeente aan te gaan, wettig was.

Die uitslag van die byeenkoms in die konsistorie is

---

62) **Notule van die hof van Landdros en Heemrade.**
63) **Notule van die hof van Landdros en Heemrade.**

toe as volg op die sitting van 27 Februarie 1866 van die Algemene Kerkvergadering gerapporteer :-

„De secretaris leest het verslag van de afgevaardigden van Hartebeestfontein, bevattende het besluit om aan het verlangen der gemeente en der vergadering te voldoen, met de Algemene Kerkvergadring vereenigd te zijn, en Ds. Smits als consulent te kiezen.

„De Predikant van Pretoria betuigt zijne tevredenheid over het besluit en verlangt dat de vergadering aan het verlangen der afgevaardigden zal voldoen". [64])

Hierna het die inlywing formeel geskied en wel met algemene stemme. Hoegenaamd geen beswaar is van enige kant aangeteken nie.

3. 'n Derde saak wat daarop dui dat die gemeente Hartebeestfontein wel ten gunste van die inlywing by die Hervormde Kerk was en ook die optrede van die afgevaardigdes om die inlywing tot stand te bring as wettig beskou het, is die feit dat die gemeente wel die inlywing op 'n vergadering, waarop die afgevaardigdes verslag gedoen het, goedgekeur en aanvaar het. Op hierdie verslagvergadering is hoegenaamd geen stem teen inlywing gehoor nie. Slegs een persoon naamlik 'n sekere Piet Boshoff het buite stemming gebly, sonder om hom egter teen die inlywing uit te spreek. [65])

Indien die gemeente wel teen die inlywing gekant was en die afgevaardigdes hulle opdrag oorskry het deur wel die inlywing aan te gaan, kan verwag word dat dit op hierdie verslagvergadering sou gebeur het dat die optrede van die afgevaardigdes veroordeel sou word en die inlywing as onwettig en ongeldig afgewys sou word. Dit het nie gebeur nie, maar die inlywing is wel goedgekeur.

Wat egter wel op hierdie byeenkoms gebeur het was dat die eerste saadjie vir die latere skeuring in die gemeente geplant is toe Jan Mabile uit die boekie van Cachet voorgelees het.

4. 'n Volgende saak waaruit afgelei kan word dat die inlywing wat aangegaan is wel deur die gemeente Hartebeestfontein goedgekeur is en hulle hulleself dan ook beskou

64) G. B. A. Gerdener, a.w., bls. 278.
65) Vgl. hier veral die getuienis van Diaken, A. P. L. Kotze asook van J. H. Forster voor die hof van Landdros en Heemrade in 1869.

het as 'n wettige selfstandige gemeente onder die Hervormde Kerkverband, is die feit dat Ds. Smits wel as konsulent aanvaar is en ook toegelaat is om sy konsulentswerk te doen. Hoewel daar verwarring en onsekerheid geheers het na die verslagvergadering waar Jan Mabile uit die boekie van Cachet voorgelees het, het dit egter nie verhinder dat Ds. Smits wel op 14 September 1866 te Hartebeestfontein aangekom het om sy konsulentswerk te verrig nie. Hy het dan ook opgetree as voorsitter van die Kerkraad en Kerkraadslede is ooreenkomstig die Hervormde Kerkwet verkies. Daar was dan ook geen weerstand teen óf Ds. G. W. Smits óf die Hervormde Kerk nie. Hierdie optrede van die Kerkraad en gemeente van Hartebeestfontein om Ds. Smits as konsulent te ontvang en toe te laat om sy werk te doen en om die Kerkwet van die Hervormde Kerk te gehoorsaam dui tog daarop dat die inlywing as wettig beskou en aanvaar is.

5. Laastens moet nou nog gewys word op die uitspraak van die hof van Landdros en Heemrade wat die saak tussen die Nederduitsch Hervormde Gemeente Hartebeestfontein en die Ned. Gereformeerde Gemeente van Hartebeestfontein in verband met kerklike dokumente en fondse verhoor het. Die uitspraak het as volg gelui :-

> „Het hof van Landdrost en Heemraden regt doende in naam en vanwege het volk der Zuid-Afrikaansche Republiek de zaak in rijpe overweging genomen hebbende besluit de eigendommen door eischers by dagvaarding geëischt, aan hen toe te kennen en de verweerders te veroordelen tot afgifte aan eischers van alle kerklike dokumenten, papieren, kerkeigendommen en gelden tot een bedrag van achtien ponden stg. min of meer, overgelegd en nog in bezit van verweerders, alsmede in alle kosten van dit proces". [66])

Die hof het dus die saak met koste teen die Nederduits Gereformeerde Gemeente Hartebeestfontein uitgewys. Hieruit is dit baie duidelik dat die hof, op grond van die getuienis wat voor die hof gelê is, tot die oortuiging gekom het dat die Hervormde Gemeente die wettige eienaar van die betrokke eiendomme was. As hierby nou bedink word dat sommige van die eiendomme waaroor geprosedeer is [67]) reeds

66) **Notule van die hof van Landdros en Heemrade.**
67) Soos byvoorbeeld die doop en lidmate-registers.

die besit van die gemeente van Hartebeestfontein was nog voordat die inlywing aangegaan is, dan is dit duidelik dat die hof die Hervormde Gemeente van Hartebeestfontein gesien het as wettige voortsetting van die gemeente wat voor inlywing bestaan het en nie die Nederduits Gereformeerde Gemeente wat deur Cachet opgerig is nie.

Tot hierdie beslissing kon die hof alleen kom as die hof wel oortuig was dat die inlywing van die gemeente Hartebeestfontein wat op 27 Februarie 1866 plaasgevind het, wettig en in ooreenstemming met die wil van die gemeente was en dat die bestaande Nederduitsch Hervormde gemeente daarom dan die voortsetting was van die Hartebeestfonteinse gemeente van voor die inlywing en dus ook besitters van al die kerklike dokumente, fondse en eiendomme. Hiermee is dit duidelik dat vir die hof vasgestaan het dat die Nederduitsch Gereformeerde Gemeente Hartebeestfontein wat deur Cachet oprig is, 'n totaal nuwe kerk was wat nie kon aanspraak maak op enige van die eiendomme waaroor die hofsaak wel gegaan het nie.

Hierdie voorgaande oorwegings in aanmerking geneem, is dit dus duidelik dat die inlywing van die gemeente Hartebeestfontein, wat vroeër min of meer sonder enige kerkverband gestaan het en deur Ds. van Broekhuizen bearbei is, soos dit deur die twee afgevaardigdes wat hulle na die Hervormde Kerk se Algemene Vergadering gestuur het, deurgevoer is, wel die goedkeuring van die gemeente weggedra het en wel ook 'n wettige inlywing was. Die datum 27 Februarie 1866 is dan die datum waarop die gemeente, die Nederduitsch Hervormde Gemeente Hartebeestfontein geword het.

Ongelukkig het daar in dieselfde jaar die groot skeuring in die Hervormde Kerk plaasgevind wat bewerk is deur Frans Lion Cachet. Hartebeestfontein het ook nie vrygekom nie en op 6 Oktober 1866 het Cachet ook daar sy afskeidingswerk gedoen en naas die Hervormde Gemeente Hartebeestfontein, het hy die Nederduitsch Gereformeerde Gemeente opgerig.

Die eerste jare van die gemeente se lewe as afsonderlike gemeente van die Nederduitsch Hervormde Kerk is dan gekenmerk deur verwarring, twis en onsekerheid as gevolg van die optrede van Cachet wat dan ook uiteindelik uitgeloop

het op die hofsaak van 1869. Na die hofsaak het daar egter geleidelik orde en vrede gekom.

Vireers was daar geen sprake van 'n eie predikant nie en dit sou dan ook inderdaad baie jare duur voordat die gemeente wel 'n eie predikant sou hê. Die gemeente is egter gereeld bearbei deur konsulente van wie Ds. G. W. Smits van Rustenburg die eerste was. Met die inlywing van Hartebeestfontein by die Hervormde Kerk het die gemeente hom as konsulent gevra en hy het dan ook vanaf 27 Februarie 1866 konsulent van Hartebeestfontein geword.



**Ds. Gerrit Willem Smits 1836 - 1894.** [68])

Hy is te Renkum, Nederland gebore op 19 Junie 1836, waar sy vader Johannes Arnoldus Smits (oorlede 1857)

68) Vgl. oor G.W. Smits—S. P. Engelbrecht, Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Rustenburg 1850–1950, bls. 49 v.v.

predikant van die Hervormde Gemeente was. Sy moeder was Johanna Louise Eickhoff.

Gerrit Willem Smits wou in die voetspoor van sy vader volg en daarom begin hy sy studies in Teologie op 26 Julie 1854 aan die Universiteit van Utrecht. Op 3 Augustus 1859 slaag hy die proponentseksamen en word hy deur die Provinsiale Kerkbestuur van Utrecht beroepbaar gestel.

Nadat die Hervormde Kerk in die Zuid-Afrikaansche Republiek van die Amsterdamse Kommissie [69]) verneem het dat hulle genoeg geld gehad het om twee predikante na Transvaal te stuur, word twee blanko beroepsbriewe vanuit Transvaal na Nederland gestuur. Die een is toegese aan Ds. A. J. Begeman, wat na Pretoria-gemeente toe gekom het, en die ander aan Ds. G. W. Smits. Ook Ds. Smits het op 14 April 1860 bekend gemaak dat hy die beroep na die Kerk in Transvaal aanneem. Op 5 Mei 1860 is hy in Den Haag georden, maar kon nie na Suid-Afrika vertrek voor in Augustus 1860 nie. Op 13 November 1860 laat hy hom in die Kaap legitimeer by die Aktuarius van die Kaapse Ned. Gereformeerde Kerk.

Terwyl hy in Kaapstad was, is hy op 18 Desember daar getroud met Maria Magdalena de Vos. Uit hierdie huwelik is daar nege kinders, vyf seuns en vier dogters, gebore.

In Transvaal aangekom is hy op 20 April 1861 deur Ds. Dirk van der Hoff bevestig as die eerste predikant van die Hervormde gemeente Rustenburg (wat reeds in 1850 gestig is), en slegs die vierde predikant van die hele Transvaal. Met groot ywer het hy hierdie gemeente, sowel as al die gemeentes waar hy as konsulent aangestel is, bedien. Die Hervormde Kerk in sy geheel het dan ook in hom 'n besliste aanwins gehad.

Hy was 'n begaafde prediker en besadigde mens en het spoedig die agting van vele weggedra. Teologies het hy vir 'n „rechzinnige" deurgegaan en het hy aanklank gevind by die Transvalers. Daarom het hulle ook agting vir hom en vertroue in hom gehad, wat weerspieël word deur die feit dat hy by agt geleenthede gekies

69) Dit was 'n kommissie wat te Amsterdam, Holland, in die lewe geroep is met die doel om die Transvaalse Voortrekkers in hulle geestelike nood te hulp te kom. Hulle het dan ook geld ingesamel sodat drie predikante na Transvaal gestuur kon word nl. Ds. P. A. C. van Heyningen van Lydenburg en dan Di. A. J. Begeman en G.W. Smits.

is tot voorsitter van die Algemene Kerkvergadering van die Hervormde Kerk.

Tussen die jare 1881 tot 1885 het hy ook, in sy hoedanigheid as voorsitter van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering, deelgeneem aan die onderhandelings en voorbereidings in verband met die vereniging tussen die Nederduitsch Hervormde en Nederduits Gereformeerde Kerke. Aanvanklik het hy ingestem met die vereniging, later egter het hy hom onttrek vanweë gesondheidsredes, maar ook vanweë die feit dat hy hom beswaard gevoel het omdat die Verenigde Kerk in 'n ander rigting beweeg het as waarheen volgens sy mening ooreengekom is.

Die omstandighede waaronder die predikante in die dae gewerk het, was soms baie moeilik. Dit het sy spore nagelaat op die gesondheid van die predikante. Met Ds. Smits was dit nie anders nie, en sy reeds swak gesondheid is verder so verswak dat hy op 10 April 1886 met die herdenking van sy vyf-en-twintigjarige ampsjubileum sy emiritaat aanvaar het.

Om 'n idee te vorm van hoe dit in die dae met die predikante gegaan het, kan hier byvoorbeeld 'n skrywe van Ds. P. A. C. van Heynningen aangehaal word :-

> „Die positie van een predikant is hier in sommige opzigten moeielijk. De menschen, zeden en gewoonten zijn anders dan in Holland. Met gehechtheid aan de Geref. Kerkleer gaat dikwijls meestal groote ligtzinnigheid gepaard. Men verwacht van den Predikant niet zoo zeer, dat hij leere, maar dat hij scherp bestraffe: hoe eenvoudiger hoe beter. Men moet den boeren een boer worden. Een Leydsch theologant, die van het Christendom eene levensphilosophie maakt, zou hier niet op prys gesteld worden. De boeren hebben groote achting voor een Predikant, wanneer hij hem vertrouwen weet in te boezemen. Dat is niet zoo gemakkelijk, als wel schijnen zou. Ondervinding zal hierin de beste leermeesteres zijn.
>
> Ik behoef mijn werk niet al zuchtende te verrigten, en zie reeds hier en daar vruchten van mijnen arbeid. En dat zal naar mijne kennis van de bewoners van Overvaal, met iedereen Predikant zoo gaan, die geen openbaar tegenstander van de Kerkleer is. Origens wordt de bezoldiging der Predikanten door den Staat ge-

waarborgd. Ik, die in het armste gedeelte van Transvaal gevestigd ben, heb daarvoor niet te klagen. Men heeft hier weinig geld noodig. Er gaan weken voorbij, dat men geene uitgave heeft; want de Transvaalsche Huisvrouw is slagter en bakker tegelijk. Winkelwaren doet men in zoo groote hoeveelheid op, dat men nimmer in verlegenheid komt. Het spreekt van zelf, dat de pligten van een Predikant hier uitgebreider zijn, dan in Holland. Men moet dagen, weken lang huisbezoek doen. Wil men daarbij den vervelenden ossenwagen vermijden, dan is men genoodzaakt te paard te gaan. Gisteren kwam ik te huis van eene reis van drie weken, van welke ik 12 dagen te paard zat. Men moet altyd gereed staan om te prediken. Wie niet vlug improviseert, al is het niet precies naar de regelen der homeletiek, zal een moeilijk jaar hebben. De Afrikanen hebben achting voor al wat zij „fluks" plegen te noemen, en, wanneer men de gave heeft, om alles te doen, als of niets inspanning koste, heeft men veel gewonnen.

Door een onschuldigen grap wint men, hoe vreemd het schijne, veler hart. Aan den andere kant moet een Predikant voorzigtig zijn, en, bij alle vriendelijkheid, zijn quant á mai weten te bewaren: anders verliest hij de noodige achting. Men houdt hier de predikanten in zeer hooge achting. Wat in het boek Job staat: ,de Grijsaards bleven eerbiedig staan, en de kinderen verbergden zich, wanneer ze mij zagen', is letterlijk geldig van eenen Eerwaarden. Met dien titel wordt hier de Predikanten begroet. Domine heet de voorganger". [70]).

Ds. Smits sou konsulent van Hartebeestfontein vir ongeveer tien jaar bly naamlik vanaf 27 Februarie 1866 tot 9 Desember 1876. Gedurende hierdie tyd het hy gereelde besoeke aan die gemeente gebring, die sakramente daar bedien en vergaderings gelei. In hierdie jare het die gemeente gevestig geraak en was daar 'n gestadigde groei. Op 6 Maart 1876 was die ledetal van die gemeente dan ook 108. [71]).

---

70) S. P. Engelbrecht, **Rustenburg**, bls. 55–56.
71) Hierdie gegewens is verkry uit 'n afskrif van die Kerkraadsnotule wat in die Ned. Herv. Kerkargief te Pretoria berus en wat strek oor die tydperk 6 Maart 1876 tot April 1886.

Wat die grense van die gemeente aanbetref is daar, soos reeds gesien is, geen definitiewe grense vasgestel nie. Wat egter wel van belang is, is dat Klerksdorp nou ook gesien is as deel van die Nederduitsch Hervormde gemeente Hartebeestfontein. Te Klerksdorp was daar reeds vanaf die vroegste tye 'n Kerkplek en die predikante wat uit die Kaap Kolonie die Transvalers besoek het, het dan ook daar dienste gehou. [72]) Ook Ds. Dirk van der Hoff het in die vyftiger en vroeë sestiger jare van die vorige eeu gereeld daar kerk gehou. By die geleenthede het hy dan gewoonlik by of die heer N. van Herwaarden of Daniël Delport tuisgegaan.

Daar is reeds baie vroeg 'n rietdakkerkie opgerig in Swanepoels Nek. Dit was die eerste kerkie wat op Klerksdorp gebou is.

> „The earliest record of a church in Klerksdorp is that of the Ned. Herv. Congregation, which was in existence soon after the advent of the Trekkers and situated in Swanepoel's Nek, but had been demolished long before the memory of the Oldest Dorpian". [73])

Meer is daar egter nie omtrent hierdie eerste kerkie bekend nie.

Die Hervormde gemeente Hartebeestfontein het dus nou twee kerkplekke gehad naamlik te Hartebeestfontein en Klerksdorp. Geleidelik egter het Klerksdorp die sentrum van die gemeente geword en sou die gemeente later juis daar die kerkgebou oprig en sou die naam van die gemeente ook verander word na die Nederduitsch Hervormde Gemeente Klerksdorp. Hierdie verskuiwing van die swaartepunt van die gemeente vanaf Hartebeestfontein na Klerksdorp, is te begrype as bedink word dat die lidmate van die Hervormde gemeente wat wel met Cachet saamgegaan het juis rondom Hartebeestfontein gewoon het. Dit het meegebring dat die getal lidmate van die Hervormde gemeente Hartebeestfontein wat te Klerksdorp gewoon het, meer was as die aantal lidmate wat te Hartebeestfontein gewoon het. Dit, op sigself, moes reeds noodwendig 'n verskuiwing van die swaartepunt meebring. Toe die eerste kerkgebou vir die Hervormde gemeente dan nou ook nog te Klerksdorp opgerig is, was dit eintlik vanselfsprekend dat die klem na Klerksdorp sou verskuif.

---

72) So het Ds. A. Murray gepraat van 'n gemeente wat hulle op die walle van die Schoonspruit aangetref het.
73) Vgl. hier Herman Guest, **L.C.**, P.100.

HOOFSTUK III

## DIE DIENSTYD VAN DS. J. C. DE VRIES TOT DIE KERKVERENIGING VAN 1885.

Nadat hy vir meer as tien jaar die gemeente Hartebeestfontein as konsulent gedien het en die gemeente ook onder sy leiding gevestig geraak het na die moeilike en stormagtige beginjare, het Ds. G. W. Smits op 9 Desember 1876, op 'n buitengewone vergadering van die Kerkraad afskeid geneem van die gemeente. [1]) Op hierdie stadium het die volgende kerkraadslede in die gemeente gedien: Ouderlinge D. C. P. Badenhorst en B. L. Badenhorst, en Diakens H. C. W. Vermaas en S. B. Buys.



**Ds. en Mev. de Vries**

1) In die Ned. Herv. Kerkargief bestaan daar 'n afskrif van die notule Kerkraads- en Gemeentevergaderings vanaf 6 Maart 1876 tot 20 April 1885. Vgl. hier **Kerkraadsnotule,** 9 tot 11 Desember 1876.

Ds. Smits is toe opgevolg as konsulent deur Ds. J. C. de Vries wat op 15 Januarie 1876 te Zeerust bevestig is.

**Ds. J. C. de Vries: 1841 - 1906.** [2])

Hy is in die jaar 1841 te Worcester in die Kaapkolonie gebore. Hy was van plan om skrynwerker te word, maar is egter deur Ds. A. Murray snr. oorreed om hom vir predikant te gaan bekwaam. Nadat hy te Stellenbosch studeer het, is hy in 1869 gelegitimeer. 'n Ouer broer van hom, Ds. B. H. de Vries, was ook predikant en wel te Riebeekwes. Ds. J. C. de Vries het egter nie onmiddellik 'n beroep gekry nie en was toe vanaf 1870 tot 1873 hulpprediker te Sutherland in die Kaapkolonie. In 1873 is hy egter na die gemeente Du Toitspan, op die Kimberleyse diamantvelde beroep.

Hier het van die Kerkraadslede van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Mariko (Zeerust) hom waarskynlik ontmoet. Blykbaar was hy, beide vanweë die feit dat hy daar te Du Toitspan nie gelukkig was nie asook vanweë die onstabiliteit van die gemeente wat so ontvolk geraak het dat die Kerkraad besluit het dat hulle nie langer 'n predikant kon hou nie, begerig om Du Toitspan te verlaat. Toe hy dan nou 'n beroep na die Hervormde gemeente Mariko ontvang, het hy dit ook aangeneem. So was hy die tweede predikant uit die Kaapse Nederduits Gereformeerde Kerk wat in die sewentiger jare van die vorige eeu 'n beroep na die Nederduitsch Hervormde Kerk in die ou Zuid-Afrikaansche Republiek aangneem het. [3]).

Ds. N. van Warmelo, wat toe skriba van die Algemene Kerkvergadering was, wou nie dadelik die beroep wat Mariko op Ds. de Vries uitgebring het, goedkeur nie. Volgens hom kon dit allen 'n wettige beroep wees as hy

> ,,eerst zich hij de Hervormde Kerk aangesloten hebben door middel zijnen handteekening, waarbij hij erkent niet alleen dat hij instemme met die leer, die in de Hervormde Kerk beleden wordt, maar dat hij zich onderwerpt aan het oordeel der bevoegde kerkelijke besturen en belooft zich te zullen gedragen overeenkomstig de kerkelijke reglementen. De Kerkraad van Mariko heeft den Heer de Vries wel beroepen, maar laatsgenoemde

---

2) Vgl. in verband met Ds. de Vries, S. P. Engelbrecht, **Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust** (Mariko) **1871-1946**, bls. 16 v.v.

3) Die eerste was Ds. D. P. Ackerman, wat in 1875 te Wakkerstroom bevestig is en die derde een Ds. H. S. Bosman wat in 1876 te Pretoria bevestig is. Hierdie predikante se lojaliteit het egter nie by die Hervormde Kerk gelê nie.

moet van zijne zijde toonen, dat hij zich beroepbaar stelt, en dat doet hij door middel der legitimatie. Enige Kerkeraad kan beroepen, maar de beroepene moet een bewijs geven, dat het hem welgevallig is om tot de Kerk van een anderen staat te behoren, en dus te willen deelen in de regten en verpligtingen van die Kerk. Dientengevolge is mijne opinie, dat de Heer J. de Vries eerst zal moeten komen naar Heidelberg om gelegitimeerd te worden van welke legitimatie behoorlijk kennis gegeven zal worden aan belangstellenden door middel der couranten. Eerst dan kan de Kerkelijke goedkeuring door den praeses en scriba namens de Commissie der Algemene Kerkvergadering worden verleend". [4])

Op 10 Desember 1875 is Ds. De Vries toe te Heidelberg deur Ds. van Warmelo namens die Algemene Kommissie gelegitimeer en op Saterdag 15 Januarie 1876 is hy te Zeerust bevestig deur Ds. Dirk van der Hoff.

Netsoos dit met ander predikante, wat uit die Kaapse Kerk beroepe na die Nederduitsch Hervormde Kerk in Transvaal aangeneem het, die geval was dat hulle lojaliteit nie by die Hervormde Kerk was nie, [5]) so was ook Ds. de Vries se hart nie by die Hervormde Kerk nie. In 1884 sou hy weer teruggaan na die Kaap en het hy 'n beroep na die Nederduitsch Gereformeerde gemeente Laingsburg aangeneem. Daar sou hy bly totdat hy in 1894 sy emeritaat aanvaar het. In 1906 is hy oorlede.

Tydens die konsulentskap van Ds. de Vries, kon voortgegaan word op die ingeslane weg en is die gemeente verder bestendig. So kon die gemeente dan ook in die vroeë tagtiger jare van die vorige eeu sy eie kerkgebou in gebruik neem.

Op die Kerkraadsvergadering van Desember 1876, toe Ds. De Vries die konsulentskap by Ds. Smits oorgeneem het, is die konsulentsfooie vasgestel op £37.10.0 (R75.00) per jaar. [6])

Tydens die jare 1877 en 1878 is daar geen vergaderings van die Kerkraad van die gemeente Hartebeestfontein gehou

---

4) Aangehaal by S. P. Engelbrecht, **Zeerust**, bls. 17–18.
5) Soos later sal blyk het hierdie predikante soos onder andere Ds. H. S. Bosman, 'n belangrike rol gespeel in die ongelukkige sogenaamde Kerkvereniging van 1885 tussen die Nederduitsch Hervormde en Nederduits Gereformeerde Kerke.
6) N.H.K. argief, **Notule van die Kerkraad,** 9 Desember 1876.



**Goedehoopstraat, Klerksdorp, waarlangs die eerste koetspad vanaf die suidweste in Klerksdorp ingekom het. Ongeveer die jaar 1880.**

(Herdruk deur CLAUDIA'S, Klerksdorp, van oorspronklike foto).

nie. Die rede is waarskynlik die feit dat daar heelwat onrus en onsekerheid in die Suid-Afrikaansche Republiek geheers het nadat Sir Theophilus Shepstone die Transvaal in 1877 geannekseer het. [7]) Die eerste Kerkraadsvergadering, na die een van Desember 1876, sou eers weer op 21 Januarie 1879 plaasvind. [8]) Op hierdie stadium het die gemeente 202 siele en 144 lede getel. Daar is toe ook besluit om nog 'n



**Die ou Kerkgebou van die Nederduitsch Hervormde Gemeente, Klerksdorp. Die Hoeksteen is gelê in 1882, en die gebou was in gebruik tot 1945.**
Foto: Claudia's, Klerksdorp.

7) Vgl. in verband met die anneksasie van Transvaal in 1877 en die rol wat sommige predikante gespeel het S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis,** bls. 269, v.v.
8) N.H. Kerk argief, **Notule van die Kerkraad,** 21 Januarie 1879.

ouderling en diaken by te kies. Op 14 September 1879 is die here Gert Botha as ouderling en G. J. J. Olivier as diaken in hulle ampte bevestig.

Gedurende 1880 het die gemeente 'n stuk grond vir die bou van 'n kerk present gekry, en dadelik is daar dan ook begin met die voorbereidings vir die oprigting van 'n




**Die preekstoel wat in die ou kerk gestaan het, sinds 1882 tot 1964. Daarna is dit gegee aan die gemeente Makwassie.**

eie kerkgebou. [9])

Reeds op 6 September 1880 het die Kerkraad dan ook :-

> „Besloten eene Kerk voor deze gemeente te bouwen te Klerksdorp". [10])

Daar is deur die Kerkraad gevoel dat daar 'n dringende behoefte aan 'n eie Kerkgebou vir die gemeente bestaan het en dat daar dadelik met die bouwerk begin moes word. 'n Kerk waarvan die buitemate 30 voet by 80 voet sou wees is beplan en daar is besluit om die here Henley en Harmse om 'n tender vir die bou van die kerk te vra. As boukommissie vir die oprigting van die kerk is Izak Buys, Schalk van der Merwe en die heer Leask aangewys en daar is dan ook begin met die insameling van fondse met die oog op kerkbou.

Die bouwerk sou egter nog verder vertraag word, toe die eerste Vryheidsoorlog 1880-1881 uitgebreek het. Ook te Klerksdorp is die oproep tot verdediging van die Zuid-Afrikaansche Republiek en herowering van hulle vryheid en onafhanklikheid wat in 1877 van hulle weggeneem is, gehoor. Verskeie inwoners van Klerksdorp en omgewing het dan ook 'n belangrike rol in die oorlog gespeel. So het veldkornet P. Cronje, wat in 1869 as Veldkornet vir Klerksdorp aangestel is, nou kommandant van die Potchefstroom Kommando geword, terwyl G. M. J. van Dam, wat later kommandant van Polisie van Klerksdorp sou word, die sekretaris van die driemanskap S. J. P. Kruger, M. W. Pretorius en P. J. Joubert, was. [11]).

Na die oorlog is daartoe voortgegaan met die bouwerk en kon die kerk in 1882 ingewy word. Die gemeente het mildelik bygedra tot die oprigting van hierdie kerkgebou en sommige gemeentelede en selfs buitestaanders het dan ook van die meubels en ander benodighede geskenk. So het die suster Maria Elizabeth Catharina van der Merwe die lampe vir lig, broeder Christiaan Liebenberg die doopbak en die heer Thomas Leask die Nagmaalservies, aan die gemeente geskenk. [12])

Waar die kerkgebou van die gemeente nou in Klerksdorp gestaan het, het dit byna as vanself daarheen ont-

---

9) N.H.K. argief, **Notule van die Kerkraad,** 19 April 1880.
10) N.H.K. argief, **Notule van die Kerkraad,** 6 September 1880.
11) Vgl. hier Herman Guest, **L.C.,** P.55–56.
12) N.H.K. argief, **Notule van die Kerkraad,** 9 April 1883.




**EERSTE NAGMAALSBEKERS** Foto : Claudia's

wikkel dat Klerksdorp die middelpunt van die gemeente Hartebeestfontein geword het. Die geval was dan ook dat die gevoel spoedig ontstaan en sterker geword het dat die gemeente se naam ook verander moes word na die Nederduitsch Hervormde gemeente Klerksdorp. Op die Kerkraadsvergadering van 9 April 1883, het die Kerkraad dan



**Algemene gesig oor Klerksdorp vanaf die koppie agter die spoorwegstasie. Die pyl dui aan waar die kerkgebou staan. Let wel daar was op die foto nog geen spoorlyn nie.**
(Herdruk deur CLAUDIA'S, Klerksdorp).

ook reeds besluit om die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering te nader met die versoek om die naamsverandering goed te keur. Die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering het hierdie versoek egter deurgestuur na die

Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk. Op die Algemene Kerkvergadering van 12 Mei 1884 en volgende dae te Heidelberg, Transvaal, het hierdie versoek toe gedien.

„Aan de orde werd een brief gesteld, door de Commissie naar deze vergadering verwezen, zijnde van den Kerkeraad van Hartebeestfontein, versoekende om die naam te veranderen in dien van Klerksdorp, omdat er op die plaats een kerkgebouw gesticht is". [13])

Verder is daar ook van die gemeente 'n versoek ontvang om selfstandig 'n eie predikant te beroep. [14])

Beide versoeke is toe deur die Algemene Kerkvergadering toegestaan. Hoewel die naamsverandering wel van krag geword het, sou van die beroeping van 'n eie predikant nog vir etlike jare geen sprake wees nie, waarskynlik mede as gevolg van die feit dat daar in 1885 die sogenaamde Kerkvereniging tot stand sou kom.

Intussen het Ds. J. C. de Vries op 14 April 1884 afskeid geneem van die gemeente en is hy opgevolg deur Ds. C. W. du Toit van Potchefstroom as konsulent van die Nederduitsch Hervormde gemeente Klerksdorp. [15])

## Ds. Charles Wynand Du Toit 1842-1932. [16])

Hy is op 21 Februarie 1842 naby die Paarl in die Kaapkolonie gebore. Na voltooiing van sy studies aan die Teologiese Kweekskool te Stellenbosch is hy in 1869 gelegitimeer. [17]) Sy eerste gemeente was die Vrye Gemeente Hanover. Daarna was hy in 1875 vir 'n kort rukkie te Pearston predikant en vanaf 1876 tot 1883 was hy predikant van die Afgeskeie Gemeente van Kruisvallei. Die gemeentes te Hanover en Kruisvallei het nie tot die Kerkverband van die Kaapse Nederduitsch Gereformeerde Kerk behoort nie.

---

13) Vgl. hier die gedrukte **Notule van die Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk te Heidelberg,** op 12 Mei 1884 en volgende dae, bls. 8.
14) Dit is ook op hierdie Algemene Kerkvergadering gestel dat die gemeente geen vaste grense gehad het nie.
Tog het die Algemene Vergadering niks gedoen om hierdie ongesonde toedrag van sake in die reine te bring nie.
15) N.H.K. argief, **Notule van die Kerkraad,** 14 April 1884.
16) Vgl. oor Ds. C. W. du Toit die volgende:—S. V.—**Ds. C. W. du Toit,** artikel in Almanak van die Ned. Herv. Kerk van Afrika, 53ste jaargang, bls. 41 v.v., asook S. P. Engelbrecht, **Die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Potchefstroom 1842-1927**, 1927, bls. 28.
17) Hy was dus 'n studiemaat van Ds. J. C. de Vries.

In 1883 het Ds. du Toit 'n beroep na die Nederduitsch Hervormde gemeente Potchefstroom aangeneem. Gedurende Mei 1883 is hy dan te Potchefstroom bevestig deur Ds. N. J. van Warmelo met Joh. 11:28: „Die Meester is hier en Hy roep jou" as teks. Ds. Du Toit het as intree-




**Ds. C. W. du Toit**

teks die woorde van I Samuel 3:5 „Hier is ek want u het my geroep" gehad. [18])

Hy was 'n waardige en gewaardeerde opvolger vir Ds. D. van der Hoff wat vanaf 1853 tot by sy dood in 1881 te Potchefstroom gestaan het. Ook Ds. du Toit sou vir 35 jaar, tot in 1918 toe hy sy emeritaat aanvaar het te Potchefstroom arbei en sy gemeente getrou dien. Hoewel hy aanvanklik met die Kerkvereniging van 1885 saamgegaan het,

18) S. P. Engelbrecht, **Potchefstroom,** bls. 28.

het hy hom, toe dit vir hom duidelik geword het dat die Verenigde Kerk in 'n ander rigting beweeg het as wat oorspronklik ooreengekom is, aan die vereniging onttrek en hom met sy gemeente by die Prokurasie kommissie [19]) gevoeg wat in 1894 weer by die Hervormde Kerk aangesluit het.

Op Sondagaand 15 Desember 1918 het Ds. du Toit afskeid geneem van sy gemeente met Openb. 8:1 „kom daar stilte in die hemel omtrent 'n halfuur lank" as teks. As nederige en beskeie mens, wat nooit na eie eer gesoek het nie, maar getrou sy amp bedien het, is hy op 12 Februarie 1932 in die hoë ouderdom van byna 90 jaar oorlede.

Met die oorname van die konsulentskap van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Klerksdorp deur Ds. C. W. du Toit in 1884 was dit reeds 'n gevestigde gemeente met 'n aansienlike lidmatetal. Die getalle het aansienlik toegeneem sodat dit in 1884 reeds gestaan het op 780 siele en 300 lidmate. [20]) Ook het die gemeente nou 'n eie kerkgebou gehad en ander eiendomme.

Van die vroeëre ongestadigheid was niks meer op te merk nie, terwyl ook die twiste wat daar in die beginjare ontstaan het, reeds vergete was.

Die gemeente was dus op hierdie stadium sodanig gevestig, dat die versoek wat hulle in Mei 1884 tot die Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk gerig het om 'n eie predikant te beroep, volkome geregverdig was. Daar sou egter nou 'n ander gebeurtenis plaasvind wat nie alleen die beroep van 'n eie predikant op die lange baan sou skuif nie, maar wat ook nuwe ontwrigting en twiste sou laat ontstaan, nie alleen te Klerksdorp nie, maar dwarsdeur die ganse Zuid-Afrikaansche Republiek. Hierdie gebeurtenis was die sogenaamde Kerkvereniging van 1885. Die bedoeling van hierdie Kerkvereniging, naamlik om ook op kerklike werf dieselfde eenheid in die Zuid-Afrikaansche Republiek te bewerk as wat daar ná die gebeure tussen 1877 en 1881 op politieke gebied gekom het, het gefaal met bedroewende gevolge. Geen kerklike eenheid het gekom nie, maar daar is eerder groter verdeeldheid en verskeurdheid veroorsaak. Dit is dan nou nodig om die Kerkvereniging van nader te besien.

---

19) Vgl. oor die Prokurasiekommissie, S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis,** bls. 327 v.v.; asook A. D. W Wolmarans, Kerkhistoriese **Feiten,** Pretoria-Amsterdam, s.j. bls. 23 v.v.
20) N.H.K argief, **Notule van die Algemene Kerkvergadering 12 Mei 1884,** bls. 8 v.v.

**Die Kerkvereniging van 1885 :**

Teen die einde van die sestiger jare van die vorige eeu was daar drie Hollands-Afrikaanse Kerke in die Zuid-Afrikaansche Republiek. Daar was die Nederduitsch Hervormde Kerk, wat tot 1886 die Staatskerk was. [21]) Dan was daar die Gereformeerde Kerk, wat in 1859 deur Ds. Dirk Postma van die Hervormde Staatskerk afgeskei is. Derdens was daar die Nederduits Gereformeerde Kerk wat in die jaar 1866 deur Ds. Frans, Lion Cachet van die Staatskerk afgeskei is.

Hoewel die verhouding tussen die Hervormdê Kerk en die Gereformeerde Kerk hoflik en vriendelik was, [22]) was die verhouding tussen die Nederduitsch Hervormde Kerk en die afgeskeide Nederduits Gereformeerde Kerk aanvanklik skerp vyandig. [23]) Dit, waarskynlik as gevolg van die feit dat die afskeiding deur Cachet met bitterheid gepaard gegaan het.

Gaandeweg het die verhouding onderling egter verbeter en toe daar tussen die jare 1877 en 1881 gebeure op politieke terrein plaasgevind het wat 'n sterk nasionaal-politieke eenheidsbesef onder die inwoners van Transvaal laat posvat het, was baie dan ook die mening toegedaan dat hierdie politieke eenheid nou gevolg moes word deur eenheid op die kerklike terrein.

So vroeg as 1879 is daar reeds oor moontlike Kerkvereniging gepraat. Dit was naamlik met die sitting van die Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk van 3 November 1879 en volgende dae. By hierdie geleentheid het Ds. H. S. Bosman [24]) predikant van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Pretoria, die saak te berde gebring. [25]) Dit skyn asof Ds. Bosman dan ook sommer haastig was om die wiele aan die rol te kry met die oog op Kerkvereniging, soos blyk uit 'n voorstel wat hy by die Algemene Kerkvergadering ingedien het :-

„Er worde eene Commissie aangesteld, bestaande uit

21) S. P. Engelbrecht, Geskiedenis, bls. 309 en 310.
22) S. P. Engelbrecht, Geskiedenis, bls. 156–160.
23) S. P. Engelbrecht, Geskiedenis, bls. 216 v.v. en A. D. Pont, Waterberg, bls. 49 v.v.
24) Vgl. oor H. S. Bosman, S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis,** bls. 265, 274 e.a. Ds. H. S. Bosman was 'n Stelenbosche proponent wat 'n beroep na die Herv. gemeente Pretoria aangeneem het. Hy was toe sterk Engelsgesind en sy simpatië was meer by die Nederduits Gereformeerde as by die Hervormde Kerk.
25) N.H.K. argief, **Notule van die Algemene Kerkvergadering,** 3 November 1879 e.v.d., bls. 14–15.

twee predikanten en twee ouderlingen dezer vergadering, met het verzoek aan de Synode der Ned. Geref. Kerk in de Transvaal, om ook een zoodanige Commissie te benoemen, ten einde duidelik te laten uitkomen, welke de geschilpunten zijn tusschen dezer twee kerkgenootschappen; deze Commissie rapport te doen aan de eerstkomende zitting der Commissie der Algemene Kerkvergadering". [26])

Hierdie voorstel van Ds. Bosman is egter deur die Algemene Kerkvergadering verwerp.

Hierop het Ds. N. J. van Warmelo, skriba van die Algemene Kerkvergadering, die volgende voorstel ingedien :-

„De Algemeene Kerkvergadering zet de deuren der Kerk wijd open voor elkeen, die in de Hervormde Kerk wil inkomen". [27])

Hoewel ook hierdie voorstel met 'n geringe meerderheid verwerp is, was dit prinsipieel 'n meer korrekte houding in verband met die aangeleentheid. Want waar die Nederduits Gereformeerde Kerk 'n afgeskeie Kerk was kon daar alleen sprake wees van 'n heropname van die afgeskeies en nie van kerkvereniging nie. [28])

Tog is daar by die Algemene Kerkvergadering 'n voorstel ingedien en aanvaar ten dien effekte dat die Nederduitsch Hervormde Kerk bereid was om met die Nederduits Gereformeerde Kerk oor moontlike Kerkvereniging te praat. Daar is naamlik besluit :-

„Deze vergadering spreekt in antwoord op de vraag van den Predikant van Pretoria als haar gevoelen uit: de Vereeniging tusschen de Ned. Herv. en de Ned. Geref. Kerken wordt beschoudt als wenschelijk, en aangezien de vergadering bij monde van den Predikant van Pretoria heeft vernomen, dat de Ned. Geref. Kerk dit ook als wenschelijk beschouwdt, zoo worde deze onze wensch officieel aan de Ned. Geref. Kerk medegedeeld, met het doel om van hare zijde eene toenaderen of te wachten". [29]).

---

26) N.H.K. argief, **Notule Algemene Kerkvergadering 1879,** bls. 14.
27) N.H.K. argief, **Notule van die Algemene Kerkvergadering 1879,** bls. 14.
28) Vgl. hier A. D. Pont, **Waterberg,** bls. 50.
29) N.D.H. Argief, **Notule Algemene Kerkvergadering,** 1879, bls. 15, Daar is dus net gepraat oor moontlike vereniging tussen twee van drie Hollands-Afrikaanse Kerke nl. die Ned. Herv. Kerk en die Ned. Ger. Kerk. Later sou egter ook die Geref. Kerk uitgenooi word om deel te neem aan die gesprek oor kerkvereniging. Die Geref. het dit egter nie gedoen nie.

Die verenigingsgedagte is dus hier op sinodale vlak geloods. Ongelukkig sou dit egter net op sinodale vlak bly en het die gemeentes nooit die geleentheid gekry om hulle in verband met die Kerkvereniging uit te spreek nie. [30]) Dit sou dan ook eers op 'n baie laat stadium gebeur dat met die saak na die gemeentes gegaan is en toe was dit nie om die gemeentes die geleentheid vir kommentaar te gee nie, maar eerder om die gemeentes voor die voldonge feit te stel dat die Algemene Kerkvergaderings van die twee Kerke die vereniging kant en klaar gefinaliseer het. Hiermee het die Algemene Kerkvergaderings dan ook hulle gesag totaal oorskry en was die Kerkvereniging dus ultra vires en kon dan ook nie die toetsing in die wêreldhof weerstaan nie. [31]).

Daar het egter 'n vertraging van sake gekom toe die Eerste Vryheidsoorlog in 1880 uitgebreek het. Met die suksesvolle afloop van die oorlog in 1881 was die nasionaal-politieke eenheidsgevoel so sterk onder die inwoners van Transvaal, dat die mening posgevat het dat die eenheid ook op ander lewensterreine en dus ook op kerklike terrein, bewerk moes word. Leiers op politieke gebied het kerkvereniging dan ook bepleit en het dan nie net die Nederduitsch Hervormde en Nederduits Gereformeerde Kerke in gedagte gehad nie, maar ook die Gereformeerde Kerk. [32]) Die Gereformeerde Kerk het egter nie aan enige onderhandelinge deelgeneem nie en het buite die vereniging gebly.

Kort na die eerste Vryheidsoorlog is die voorgestelde Kerkvereniging 'n stap verder gevoer toe die Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk 'n brief in behandeling geneem het wat ontvang is van die skriba van die Algemene Kerkvergadering van die Nederduits Gereformeerde Kerk waarin voorgestel word dat kommissies van sewe lede, twee predikante en vyf ouderlinge uit elkeen van die drie Kerke, byeen moes kom vir samesprekings oor die Kerkverening. [33]) Hierop het die Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk as volg besluit :-

„1. Het voorstel der Ned. Geref. Kerk, om een samenkomst over deze zaak met elkander te houden, aan

30) Vgl. hier M. J. Goddefroy, **De Kerkkwestie niet en leer- maar een Levenskwestie,** 'S-Gravehage, z.j., Tweede druk, bls. 55.
31) Vgl. in hierdie verband, S. J. Botha, **Ontleding van die Kerksaak van Trichardtsfontein** 1893, Artikel in Hervormde Teologiese Studies, Jaargang, 17, Aflewering I, bls. 14 v.v.
32) A. D. Pont, **Waterberg,** bls. 50 v.v.
33) N.H.K. argief, **Notule Algemene Kerkvergadering,** November 1881, bls. 29.

te nemen.

„2. Besluit om twee predikanten en vijf ouderlingen der Ned. Geref. Kerk der Z.A. Republiek te ontmoeten;

„3. Besluit aan de Ned. Geref. Kerk kennis te geven, dat de Alg. Kerkvergadering der Ned. Herv. Kerk niets weet van een Kommissie der Geref. Kerk aangaande die vereeniging, en waarvan melding wordt gemaakt in het officieele schrijven, dat vooralsnog geene documenten van dien aard hier ter tafel liggen, en de Alg. Kerkvergadering dus gans onbewust is van eenige aanleiding tot vereeniging.

„4. Besluit te kennen te geven dat het onraadzaam is, om een predikant van een naburige staat als voorzitter van die samenkomst uit te noodigen, daar die taak gemakkelijk door een der predikanten alhier kan worden vermeld; en deze Algemeene Kerkvergadering geheel tevreden zal zijn met den Predikant van Utrecht als Voorzitter der samenkomst.

„5. Besluit met den Hoogeerw. Scriba der Ned. Geref. Kerk te corresponderen over plaats en tijd der samenkomst". [34])

Die Algemene Kerkvergadering het daarop 'n kommissie gekies bestaande uit Ds. N. J. van Warmelo en Ds. D. P. Ackermann en ouderlinge P. W. Geyser, J. J. Uys, J. A. Breedt, F. G. A. Wolmarans en J. J. van Staden om die onderhandelinge te voer. [35]) As **„wenk"** vir die kommissie het Ds. H. S. Bosman aan die hand gedoen :-

„1. Dat hy den naam van de Kerk niet wil veranderen.

„2. Dat men los moet zijn van het gezag der synode van de Ned. Ger. Kerk in de Kaapkolonie; alleen een broederband moet blijven bestaan.

„3. Wij willen niet weten van gelijkstelling; aan het werk van een zendeling, om te arbeiden als een predikant in eene blanke gemeente kan in onze verenigde kerk niet worden gedacht". [36])

Hierdie drie punte wat deur Ds. Bosman as wenk aan

34) N.H.K. argief, **Notule Algemene Kerkvergadering**, 1881, bls. 33.
35) N.H.K. argief, **Notule Algemene Kerkvergadering**, 1881, bls. 33.
36) N.H.K. argief, **Notule Algemene Kerkvergadering**, 1881, bls. 33.

die hand gedoen is, is later deur al die lede van die onderhandelende kommissies aanvaar as die offisiële standpunt van die Hervormde Kerk. [37]) Hoewel hierdie drie punte deur die kommissies as ondergeskik beskou is, het dit later tog baie probleme opgelewer. [38]).

Die twee kommissies van die Hervormde Kerk en die Nederduits Gereformeerde Kerk het toe op 31 Oktober 1882 met hulle werksaamhede begin met Ds. H. L. Neethling van Utrecht as Voorsitter en Ds. N. J. van Warmelo as skriba. [39]) Hierdie twee kommissies moes nou die grondslae vir die verenigde kerk opstel.

Dit het egter spoedig geblyk dat, hoewel die vereniging van die kerke 'n hoë ideaal is wat nagestreef is, daar tog ook oor baie aangeleenthede ernstige verskille bestaan het. In plaas daarvan dat die kommissies nou hierdie verskille onder oë gesien en dit deeglik deurgepraat het, is daar deur kompromisbesluite oor hierdie verskille heengegaan. Dit was asof die kommissies geen moeilikhede of verskille wou raaksien nie. [40]) Die gevolge van hierdie houding van die kommissies om hulle oë te sluit vir die ernstige en diepgaande verskille wat bestaan het, was dat die vereniging gebou is op wankelrige kompromisbesluite wat dan ook feitlik noodwendig daartoe moes lei dat die verskille later opgehaal sou word en sou bydra tot die vernietiging van die kerkvereniging.

Nietemin het die Kommissies tog 'n rapport opgestel wat as basis vir vereniging moes dien. Hierdie kommissierapport is toe deur die Algemene Kerkvergaderings van sowel die Nederduitsch Hervormde as Nederduits Gereformeerde Kerk behandel. Tog was daar 'n groot verskil in benadering van die rapport deur die twee Algemene Kerkvergaderings.

Op die Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk van November 1882 is die rapport op uiters oppervlakkige en argelose wyse behandel. Hoewel al die lede van die vergadering nog nie eens behoorlik kennis gedra het van die handelinge en besluite van die twee kommissies

37) Vgl. **Notulen van de zitting der Verenigde Commissien van de Ned. Herv. en Ger. Kerken in de Zuid-Afrikaansche Republiek,** Pretoria, z.j. bls. 22.
38) **Notulen der Verenigde Commissien,** bls. 29. Vgl. ook A. D. Pont, **Nicolaas Jacobus van Warmelo 1835-1892,** Utrecht 1955, bls. 140–146.
39) **Notule der Verenigde Commisiën,** bls. 3.
40) Vgl. S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis,** bls. 285.

nie en die meeste dan ook alleen deur middel van die koerante iets oor die Kommissies se werk te wete gekom het, is die werk van die Kommissies tog deur die Algemene Kerkvergadering van die Hervormde Kerk op voorstel van Ds. de Vries van Zeerust „bij acclamatie en sonder discussie" aangeneem. [41]) Teen hierdie besluit het slegs twee teenstemme opgegaan naamlik dié van ouderlinge M. J. Prinsloo en C. J. Joubert, albei van die konsulentsgemeente van Pretoria. [42])

Hierteenoor het die Algemene Kerkvergadering van die Nederduits Gereformeerde Kerk, wat in Maart 1883 vergader het, die rapport van die Kommissies noukeurig bespreek en is daar deeglik op elke punt ingegaan. [43]) So was hulle nie tevrede met die besluite van die Kommissies insake legitimasie van predikante nie en het die besluit van die Kommissies in hierdie verband dan ook verwerp en besluit dat alleen persone wat aan die Kaap gelegitimeer is, predikante van die verenigde Kerk kon wees. [44])

Die verskil in benaderingswyse van die Algemene Kerkvergaderings tot die rapport van die twee verenigingskommissies, blyk ook duidelik uit die manier waarop die resultaat van die vereniging deur die onderskeie partye gesien is. So het dit vir die Nederduits Gereformeerde Kerk, die skepping van 'n totaal nuwe kerk beteken, terwyl die Nederduitsch Hervormde Kerk die verenigde Kerk gesien het as die voortsetting van die twee deelnemende Kerke. [45])

Die vraag kan gestel word waarom die Nederduitsch Hervormde Kerk se Algemene Kerkvergadering so argeloos behandel het, terwyl die Algemene Kerkvergadering van die Nederduits Gereformeerde Kerk deeglik op sake ingegaan het. In verband met die houding van die Nederduitsch Hervormde Kerk se Algemene Kerkvergadering kan gestel word :-

> „Miskien het dit saamgehang met die feit dat die oorwig van die predikante van die Nederduitsch Hervormde Kerk almal produkte van die Ned. Gereformeerde Kweekskool te Stellenbosch was". [46])

---

41) N.H.K. argief **Notule Algemene Kerkvergadering,** November 1882, bls. 4.
42) N.H.K. argief, **Notule Algemene Kerkvergadering,** November 1882, bls. 5.
43) S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis,** bls. 292–295.
44) S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis,** bls. 293.
45) Vgl. S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis,** bls. 301.
46) Vgl. A. D. Pont, **Waterberg,** bls. 52. Op daardie oomblik was Ds. D. van der Hoff reeds oorlede en van die twee oorblywende Hollandse predikante was Ds. G. W. Smits so sieklik dat hy emeritaat aanvaar het, terwyl Ds. N. J. van Warmelo nie anders kon as om die vereniging te steun nie.

Aan die anderkant het die Algemene Kerkvergadering van die Nederduits Gereformeerde Kerk, vir wie die Kerkvereniging uitbreiding en die moontlikheid om 'n dominerende posisie in die Transvaalse kerklike wêreld te kry, beteken het, duidelik geweet waarom dit gaan en wat hulle met die kerkvereniging wil bereik. [47])

Hoewel daar ook verskille bestaan het in verband met die interpretasie van die rapport van die Kommissies deur die onderskeie Algemene Kerkvergaderings, is dit net eenvoudig deur kompromisvoorstelle en -besluite oorbrug. [48]) Op hierdie manier is al die struikelblokke uit die weg geruim en kon die vereniging voortgaan. In die loop van 1885 het die kerkrade van die verskillende gemeentes saamgesmelt en afgevaardigdes gestuur na die Eerste Algemene Kerkvergadering van die Verenigde Kerk dat op 7 Desember 1885 sou bymekaar kom. [49]) Met die konstituering van die Eerste Algemene Kerkvergadering van die Verenigde kerk het die kerkvereniging werklikheid geword en kan 7 Desember 1885 dan ook beskou word as die enigste geboortedatum van die verenigde kerk wat later die naam Nederduitsch Hervormd of Gereformeerd gedra het.

Die kerkvereniging van 1885 het dan tot stand gekom sonder dat die gemeentes vooraf in die saak geken is. Alle onderhandelings en voorbereidings vir die kerkvereniging is alleen op sinodale vlak gehou en toe alles gefinaliseer was is daar feitlik net opdrag gegee dat die kerkvereniging nou ook prakties deurgevoer moes word. [50])

In die Nederduitsch Hervormde Gemeente Klerksdorp het dit dan ook nie anders gegaan ten opsigte van die kerkvereniging nie. Daar is nooit oor die vereniging van óf die kerkraad óf die gemeente gehandel voor so laat as 21 Maart 1885 nie en toe was daar reeds finaal deur die Algemene Kerkvergadering besluit om wel die vereniging met die Nederduits Gereformeerde Kerk aan te gaan. Op hierdie datum is daar naamlik op 'n gemeentevergadering vir die eerste keer oor die kerkvereniging gehandel. [51]) Ook toe was dit egter nie met die bedoeling dat die gemeente hom moes uitspreek oor die aangeleentheid van kerkvereniging, om so te probeer vasstel of die verenigingsgedagte wel deur

47) S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis,** bls. 290–294.
48) A. D. Pont, **Waterberg,** bls. 52.
49) S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis,** bls. 301.
50) M. J. Goddefroy, **a.w.,** bls. 55–56 en Vgl. ook A. D. Pont, **Van Warmelo,** bls. 160–161.
51) N.H.K. argief, **Notule van Gemeentevergadering,** 21 Maart 1885.

die gemeente gesteun is nie. Al wat op hierdie gemeentevergadering gebeur het was dat die regulasies in verband met die vereniging van die verskillende kerkrade, soos deur die Algemene Kerkvergadering vasgestel, voorgelees is aan die gemeente. Die gemeente het dus geen sê gehad nie, maar moes alleen maar gehoorsaam. Daar is toe ook aangekondig dat die twee Kerkrade van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Klerksdorp [52]) en van die Nederduits Gereformeerde Gemeente Hartebeestfontein op 21 April 1885 te Hartebeestfontein 'n samêkoms sou hê waarop die vereniging tussen die twee gemeentes deurgevoer en van krag sou word.

Die betrokke gemeentevergadering het hom egter nie teen die kerkvereniging uitgespreek nie en daar was op daardie stadium geen openlike weerstand teen die vereniging nie. Daar is besluit dat na vereniging die twee kerkgeboue van die verenigde gemeente van Klerksdorp-Hartebeestfontein om die beurt gebruik moes word, terwyl die predikant van die verenigde gemeente sou kon kies waar hy wou woon. Hieruit kan egter nie afgelei word dat die Nederduits Hervormde Gemeente Klerksdorp wel ten gunste was van kerkvereniging en dit goedgekeur het nie. Immers, die gemeente is hier gestel voor 'n voldonge feit.

Nóg die Kerkraadsvergadering nóg die Gemeentevergadering van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Klerksdorp is ooit gevra om 'n standpunt te stel oor kerkvereniging óf om moontlike voorwaardes vir so 'n vereniging te noem nie. Ook is nóg die gemeente nóg die Kerkraad ooit gevra om oor die konsekwensies van so 'n stap na te dink. Van die kant van die Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk het daar dan ook nooit enige voorligting in hierdie verband gekom nie.

Die Algemene Kerkvergadering van die Ned. Hervormde Kerk het hom dus die reg toegeëien om te verenig sonder opdrag of toestemming van die gemeentes, soos dit byvoorbeeld ook hier te Klerksdorp blyk. Verder het die Algemene Kerkvergadering hom ook die reg toegeien om sonder die toestemming van die gemeentes seggenskap oor hulle eiendomme te hê. Volgens die presbiteriaal-sinodale kerkregstelsel, wat wel in die Nederduitsch Hervormde Kerk gegeld het, het die Algemene Kerkvergadering nie hierdie regte

---

52) Die Ned. Ger. Kerk het op daardie stadium geen gemeente of kerkgebou te Klerksdorp gehad nie.

gehad, wat hy homself toegeien het nie. [53]) Die Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk se hele optrede in verband met die kerkvereniging was dus onkerkregtelik en dus was die hele kerkvereniging ultra vires. [54]). Ontevredenheid en weerstand kon te wagte wees en het ook nie uitgebly nie. Baie gemeentelede was nie tevind vir die vereniging nie en het dan ook daaruit gebly.

Prakties het die kerkvereniging dan eintlik ook daarop neergekom dat die Kerkrade van die verskillende gemeentes van die twee kerke verenig het en soveel van die gemeente as wat wou. Die lede wat nie wou verenig nie het hulleself dan ten regte beskou as die voortsetting van die Nederduitsch Hervormde Kerk van voor die Kerkvereniging. Gou het dit geblyk dat die oorgrote meerderheid van die gemeentelede van die Nederduitsch Hervormde Kerk nie ten gunste was van die Kerkvereniging nie en hulle het dan ook daaruit gebly [55]) Later het nog meer lede, wat wel verenig het, weer uit die vereniging uitgetree en hulle by die Nederduitsch Hervormde Kerk aangesluit. Die probleem wat egter nou vir die Hervormdes ontstaan het, was dat hulle geen predikant gehad het nie, terwyl hulle kerklike eiendomme nou in die hande van die verenigde kerk gekom het. Veral hierdie laasgenoemde feit sou baie twis en bitterheid veroorsaak en het dan ook uiteindelik uitgeloop op hofsake.

Dit was dus reeds baie gou na die kerkvereniging duidelik, dat die vereniging nie die ideaal van eenheid op kerklike terrein sou verwesenlik nie, maar dat dit inteendeel alleen tot gevolg gehad het dat die verdeeldheid op kerklike gebied, nou skerper as ooit na vore gekom het. [56])

Hoewel daar op die meeste plekke wel deur die Kerkrade van Nederduitsch Hervormde Kerk tot die vereniging oorgegaan is, was daar een gemeente van die Nederduitsch Hervormde Kerk wat glad nie met die vereniging saamgegaan het nie. Dit was die konsulentsgemeente van Pretoria wat twee kerkplekke gehad het te Rhenosterpoort en

---

53) Vgl. bv. S. J. Botha, **Trichardtsfontein Kerksaak,** bls. 10 v.v.
54) Vgl. S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis,** bls. 349 v.v
en S. J. Botha, **Trichardtzfontein Kerksaak,** bls. 14 v.v.
55) Vgl. Bv. S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis,** bls. 302, v.v.
en A. D. Pont, **Heidelberg,** bls. 39.
56) Vgl. byvoorbeeld die toespraak van ouderling C. J. Joubert, gehou met die bevestiging van Ds. M. J. Goddefroy, soos aangehaal deur S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis,** bls. 318–319.

Witfontein, wat beide in die huidige distrik Bronkhorstspruit geleë was. [57]) Hierdie gemeente het vanaf 1869 as selfstandige gemeente van die Nederduitsch Hervormde Kerk bestaan, toe 'n groot groep lidmate van die gemeente Pretoria nie langer Ds. A. J. Begemann as predikant wou hê nie. [58]) Hulle het nie, met die konstituering van die eerste Algemene Kerkvergadering van die verenigde kerk in Desember 1885, afgevaardigdes gestuur nie, [59]) en het dan ook so buite die vereniging gebly.

Hoewel daar deur die verenigde kerk getrag is om die konsulentsgemeente van Pretoria by die vereniging te betrek, het dit misluk en het die gemeente onder leiding van ouderling M. J. Prinsloo en C. J. Joubert besluit om buite die vereniging te bly en die Nederduitsch Hervormde Kerk te bly handhaaf. [60]) Op Saterdagaand, 13 Februarie 1886, het die gemeente onder voorsitterskap van Kommandant Salomon Prinsloo vergader te Witfontein en die volgende gesluit geneem :-

> „De vergadering dezer gemeente tot bespreking harer geestelijk belangen, verklaart zich onder geene omstandigheden aan een dwangbesluit te onderwerpen; en komt ten volle overeen met allê aangehaalde punten met onze Eerw. Kerkeraad in haar besluit vervat heden avond aan ons voorgelegd.
>
> „Maak geene objectie omtrent het nie opnemen dezer Gemeente in de rij der Gemeenten van de Ned. Herv. Kerk.
>
> „Gevoelt ons integendeel tevreden te blijven het geen wij was en nu nog ben; namelijk : Ned. Herv. Deze vergadering verklaart verder, dat zij onder geene omstandigheden zullen aansluiten bij die Kerkegenootschap waardoor inbreuk zal kunnen worden gemaakt op de naam en regten van de Ned. Herv. Kerk, zooals dezelve zijn neergelegd in art. 20 onzer grondwet. Van deze kerk onzer vaderen willen wij geen afstand doen en verzoek onze Eerw. Kerkeraad iedere geoorloofde middel in het werk te stellen en hunne uiterste best te doen, opdat dit kostbaar kleinood voor ons en onze

57) Vgl. S. P. Engelbrecht, **Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Pretoria**, 1855–1955, bls. 51 v.v. en bls. 69 v.v.
58) Vgl. S. P. Engelbrecht, **Pretoria,** bls. 51 v.v.
59) S. P. Engelbrecht, **Pretoria,** bls. 69 v.v.
60) S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis,** bls. 302 v.v. en S. P. Engelbrecht, **Pretoria,** bls. 69 v.v.

kinderen bewaard moge blijven, belovende krachtig te zullen medewerken in alles dat onze pligte van ons vordert ter behoudt van dit heerlijk doel.

„Alle leden van de Ned. Herv. Kerk in de Z.A. Republiek worde door ons als zoodanige met broederlijke liefde erkend en ontvangen.

„Verlangt verder dat de wetten van Ned. Herv. Kerk voor ons zullen blijven bestaan zooals zij tans bestaan". [61])

'n Week later is hierdie selfde besluit netso op 'n gemeentevergadering te Rhenosterpoort bekragtig. [62])

Van dwarsoor die hele Transvaal het diegene, wat hulle nie met die kerkvereniging wou vereenselwig nie, hulle in verbinding gestel met die Kerkraad van hierdie gemeente en by die gemeente aangesluit. [63]). So is daar dan nou na die konsulentsgemeente van Pretoria deur diegene wat Hervormd wou bly opgesien om leiding. [64]) Volgens 'n besluit van April 1886 sou die gemeente ook voortaan bekend staan as :-

**„De Nederduitsch Hervormde Gemeente der Zuid-Afrikaansche Republiek, district Pretoria".** [65])

Die gemeente is dan ook deur die Volksraad van die Zuid-Afrikaansche Republiek formeel erken.

Die eerste saak wat nou ter hand geneem is deur die Kerkraad, was om vir die herderlose Nederduitsch Hervormde Kerk, weer 'n eie predikant te kry. Hulle het hulle in verbinding gestel met Holland deur 'n brief aan jonkheer Dr. G. Beelaerts van Blokland, die gesant van die Zuid-Afrikaansche Republiek in Europa, met die versoek dat hy vir hulle 'n predikant in Holland moes soek. [66]) Gedagtig aan wat reeds gebeur het, het hulle aan die heer Beelaerts geskryf :-

„Mocht toch de a.s. predikant van de Hervormde Kerk maar een man zijn die bij een vroom gemoed, alle lust heeft om te staan tegenover die Kaapsche partij, wier

61) Aangehaal by S. P. Engelbrecht, **Pretoria,** bls. 74–75.
62) S. P. Engelbrecht, **Pretoria,** bls. 75.
63) S. P. Engelbrecht, **Pretoria,** bls. 73.
64) S. P. Engelbrecht, **Pretoria,** bls. 73.
65) S. P. Engelbrecht, **Pretoria,** bls. 76–77.
66) Vgl. S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis,** bls. 305 v.v.

ernstig streven is om ons zoo spoedig mogelijk geestelijk Engelsch te maken . . . " [67])

Na lang vertraging, waartydens hulle ook sonder sukses probeer het om Ds. N. J. van Warmelo weer terug te kry by die Hervormde Kerk, [68]) het hulle daarin geslaag om uit Holland 'n eie predikant te kry in die persoon van Ds. M. J. Goddefroy. [69]) Nadat hy in Junie 1887 in Pretoria aangekom het, is hy op 30 September 1887 deur ouderling C. J. Joubert bevestig as predikant van die Nederduitsch Hervormde gemeentes Pretoria-Middelburg-Standerton. [70]) Vir 'n hele aantal jare sou hy, netsoos Ds. van der Hoff in die vroeë jare, die enigste predikant van die Nederduitsch Hervormde Kerk wees en sou hy feitlik al die gemeentes in Transvaal onder sy sorg hê. [71])

Spoedig het dit geblyk dat hulle geen beter persoon as juis Ds. Goddefroy kon kry nie. Daar moes feitlik van voor af gebou word en hy moes die gedisorganiseerde gemeentes weer opnuut organiseer. [72]) Dit het hy dan ook goed gedoen en gaandeweg het daar weer koers gekom in die Nederduitsch Hervormde Kerk, waar deur die Kerkvereniging chaos veroorsaak is. Op die Vier-en-Twintigste Algemene kerkvergadering wat op 13 Februarie 1888 te Pretoria onder sy leiding vergader het, is die reorganisasie van die Kerk ter hand geneem. [73])

As deeglike prediker en ywerige werker het Ds. Goddefroy hom aan sy taak van heropbou gewy. Uit sy prediking en werk op kerklike gebied, was dit duidelik dat hy 'n kenner was van die Bybelsreformatoriese teologie. Hy het hom spoedig met die Afrikaner en die Ned. Herk. Kerk vereenselwig en tot aan die einde van sy lewe het hy kerk en volk getrou gedien. [74]) Diegene wat die Herv. Kerk en hom as persoon voortdurend aangeval het, het van hom 'n afdoende antwoord gekry soos byvoorbeeld blyk uit die brosjure wat hy in 1890 uitgegee het naamlik :-

---

67) S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis**, bls. 316.
68) Saam met Standerton (Trichardtsfontein) het hulle hom in 1886 beroep. Egter sonder sukses.
69) S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis**, bls. 314 v.v.
70) S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis**, bls. 319 v.v.
71) S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis**, bls. 320 v.v.
A. D. Pont, **Waterberg**, bls. 55.
72) S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis**, bls. 320.
73) S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis**, bls. 321.
74) A. D. Pont, **Waterberg**, bls. 56.

„De Kerkkwestie, nie een leer — maar een Lewenskwestie".

Hierin het hy op deeglik-wetenskaplike, maar ook volgens die Bybelsreformatoriese teologie, geantwoord op beskuldigings wat aan sy deur gelê is en so het hy veral Ds. H. S. Bosman, een van sy aanvallers, van 'n afdoende antwoord bedien. [75]) Op hierdiie manier het Ds. Goddefroy baie sterk leiding en nuwe vastheid gegee aan die verskeurde en ontwrigte Nederduitsch Hervormde Kerk.

Toe die lede van die Ned. Hervormde Kerk wat wel met die vereniging saamgegaan het, maar later, toe dit geblyk het dat die verenigde kerk eintlik maar net 'n voortsetting van die Nederduits Gereformeerde Kerk was, uit die Verenigde Kerk uitgetree het en onder leiding van die Prokurasiekommissie weer by die Ned. Hervormde Kerk aangesluit het, was die Hervormde Kerk reeds weer goed gevestig. Uiteindelik sou maar ongeveer 'n derde van die lidmate van die Hervormde Kerk by die vereniging bly. [76]) 'n Groot probleem vir die Hervormde Gemeentes egter was die feit dat hulle eiendomme deur die Verenigde Kerk beheer is en dat hulle selfs na die wêreldlike hof moes gaan om dit weer terug te kry.

So het die kerkvereniging tussen die Nederduitsch Hervormde Kerk en Nederduitsch Gereformeerde Kerk dan misluk.

Word nou gevra na die redes vir die mislukking van die vereniging, dan is daar verskeie faktore wat aangevoer kan word. Hiervan is die feit dat die sterk eenheidsgevoel wat onder die Transvalers bestaan het na die gebeure van 1880-1881 teen 1885 al reeds baie verflou het; asook die ontaktvolle en ook onkerkregtelike optrede van die Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk, wat feitlik die vereniging op die gemeentes afgedwing het, seker nie die minste nie. Wat egter nie uit die oog verloor moet word nie is die groot verskille wat daar bestaan het tussen die Nederduitsch Hervormde Kerk en die Nederduitsch Gereformeerde Kerk en veral dan ook wat teologiese klimaat aanbetref, en wat nou met die praktyk van die vereniging na vore gekom het. Dit is dus geregverdig om te stel :-

---

75) Vgl. A. D. Pont, **Waterberg**, 57.
76) A. D. Pont, **Waterberg**, bls. 58.

„Faktore wat miskien genoem kan word is enersyds die gevoelsmatig-moralistiese prediking wat veral van die kant van die Stellenbosse predikante gekom het wat almal in meerdere of mindere mate onder die invloed van die metodisme gestaan het. Hierdie tipe prediking en teologie wat iets anders is as die Bybels-reformatoriese teologie van die Belydenisskrifte van die Kerk en was dus daarom ook vir baie lidmate van die Ned. Hervormde Kerk iets vreemds". [77])

---

77) A. D. Pont, **Waterberg,** bls. 53.

HOOFSTUK IV

# DIE JARE NA DIE KERKVERENIGING TOT NA DIE TWEEDE VRYHEIDSOORLOG 1899 - 1902

Die jare net na die kerkvereniging van 1885 is gekenmerk deur verwarring, onsekerheid en bitterheid op kerklike gebied in die Zuid-Afrikaansche Republiek. Die kerkvereniging het nie die bedoelde kerklike eenheid gebring nie, maar het inteendeel die grondliggende verskille, wat nog altyd bestaan het, opnuut na vore gebring en beklemtoon. Hiermee het ook gepaard gegaan die bittere twis oor kerklike eiendomme wat gevolg het en ook uitgeloop het op hofsake. Dit het oral in die land onrus veroorsaak en was dan ook nie bevorderlik vir ontwikkeling, groei en vooruitgang op sowel kerklike as staatkundige gebied nie.

Verder het daar gedurende dieselfde jare ook ander gebeure plaasgevind wat die onrus verskerp het. Met die ontdekking van goud aan die Witwatersrand in 1886 en die gevolglike toestroming van fortuinsoekers, het daar spoedig 'n „uitlander"-probleem vir die regering van die Zuid-Afrikaansche Republiek ontstaan wat hulle vele hoofbrekens besorg het. Vanweë hierdie nuutontdekte rykdomme het die Zuid-Afrikaansche Republiek veral vir Engeland 'n begeerlikheid geword en dit is dan ook geen wonder dat in 1896 die Jameson-inval plaasgevind het nie, en toe dit misluk het, die oorlog van 1899-1902, waardeur Engeland die Republieke van die Vrystaat en Transvaal van hulle vryheid beroof het.

Hierdie gebeure op kerklike en staatkundige gebied het dan ook sy spore gelaat op die Nederduitsch Hervormde gemeente van Klerksdorp.

Met die ontdekking van goud aan die Witwatersrand is daar ook te Klerksdorp met prospekteerwerk begin en nie sonder sukses nie. Ook daar is in Augustus 1886 deur die heer A. P. Roos goud ontdek [1]) Waar die gemeenskap tot toe nog 'n rustige en kalme gemeenskap was, daar is hulle rus nou versteur deur die verwikkelinge en bedrywighede wat

---

1) Herman Guest, L.C.?, p. 59.



Schoonspruit in vloed; ook word duidelik gesien hoedat net die horings van die osse bo die water uitsteek. Die destydse brug oor die rivier is regs bo te sien. Die Kerkgebou van die gemeente word met 'n pyl aangedui. 1892.

Fotoafdruk: Filma, Pretoria.

gevolg het op die ontdekking van goud. [2]) die eerste gevolg was dat daar 'n vinnige groei van getalle van die inwoners van Klerksdorp gekom het. 'n Nuwe dorp aan die oostekant van die Schoonspruit is uitgemeet en 66 blokke bestaande uit 8 standplase van 100 voet by 50 voet of 50 voet by 50 voet is te koop aangebied. [3]) Kenmerkend van 'n myndorp wat so vinnig ontwikkel, word in Klerksdorp in die dae 60 kroeë gevind wat winsgewende besigheid gedryf het. [4])

Hierdie nuwe ontwikkeling is egter ernstig gestrem toe daar teen 1890 'n terugslag gekom het as gevolg van 'n depressie en ook as gevolg van die feit dat 'n ondoeltreffende proses vir die herwinning van die goud gebruik is. Die gevolg was dat meer as die helfte van die goud verlore gegaan het en ontginning dus op 'n verlies begin uitloop het. Dit het weer tot gevolg gehad dat bykans tweederdes van die dorp se inwoners die dorp verlaat het en Klerksdorp byna in 'n spookdorp ontwikkel het en pryse van grond ongehoord laag was. [5]) Met die ontdekking van 'n nuwe metode om goud te herwin het daar na 1893 'n tydelike herlewing plaasgevind. Die Jameson Inval en die runderpes het egter weer 'n totale verlamming en ontwrigting tot gevolg gehad. [6]) Eers nadat Klerksdorp per spoor met Johannesburg in verbinding gestel is in 1898 en nadat die storms van die Tweede Vryheidsoorlog van 1889-1902 uitgewoed was, sou daar 'n geleideliker, maar ook meer stabiele ontwikkeling van Klerksdorp plaasvind. [7])

Kerklik het hierdie toestroming en later weer uitstroming van getalle ook sy invloed gehad.

Met die kerkvereniging van 1885 het baie van die lidmate van die Nederduitsch Hervormde Kerk nie met die vereniging saamgegaan nie. So was daar te Klerksdorp onder andere S. J. Pieterse, B. H. Swart, D. P. Jansen van Vuuren en M. G. Jansen van Vuuren. [8]) Hierdie gemeentelede en kerkraadslede wat nie verenig het nie, was dan nou die wettige voortsetting van die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Klerksdorp. Daar het dus steeds 'n Nederduitsch Hervormde Gemeente bly bestaan, met daarnaas 'n

---

2) **Klerksdorp Myngebiede 1887-1957**—Brosjure uitgegee om die sewentigjarige bestaan van die myne te Klerksdorp te herdenk, bls. 47.
3) Herman Guest, **L.C.**, P.62.
4) **Klerksdorp Myngebiede,** bls. 47.
5) **Klerksdorp Myngebiede,** bls. 47.
6) **Klerksdorp Myngebiede,** bls. 49.
7) **Klerksdorp Myngebiede,** bls. 49.
8) N.H.K. argief, **S.P.E. versameling 11/12.**

Verenigde Gemeente, bestaande uit die Nederduits Gereformeerde gemeente van Hartebeestfontein en 'n aantal lidmate van die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Klerksdorp wat wel bereid was tot die vereniging. [9]) Die Verenigde Gemeente van Hartebeestfontein-Klerksdorp se lidmatetal is met die toestroming van nuwe intrekkers na die ontdekking van goud sodanig vergroot dat in 1889 'n selfstandige gemeente van die Verenigde Kerk, die Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk, soos die naam toe vasgestel is, tot stand gekom het. [10]) In 1890 het hierdie gemeente sy eerste predikant gekry in die persoon van Ds. J. G. W. Strassheim, wat tot 1910 daar gearbei het. [11]) Dit het dus beteken dat die Verenigde Gemeente Klerksdorp-Hartebeestfontein wat in 1885 tot stand gekom het, nou twee selfstandige gemeentes geword het naamlik een te Hartebeestfontein en een te Klerksdorp. Ook het die Verenigde Gemeente in besit gekom van die eiendomme van die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Klerksdorp en hierdie eiendomme, het met die afstigting van die Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Gemeente Klerksdorp in die besit van die gemeente gekom.

Aan die anderkant was daar die Nederduitsch Hervormde Gemeente Klerksdorp, wat bestaan het uit diegene wat nie wou verenig nie. Hierdie gemeente, wat kort voordat die kerkvereniging tot stand gekom het, reeds so sterk was dat hulle selfstandig sou kon beroep, was nou 'n gemeente waarvan nie alleen die getalle verminder het nie, maar ook het hulle eiendomme waaronder ook die kerkgebou nou in die hande van die Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde gemeente Klerksdorp berus. [12]) Dit het dan ook meegebring dat Ds. Goddefroy by 2 geleenthede te Klerksdorp onder bokseile kerk gehou en die sakramente bedien het. Met die gemeente van Makwassie is egter 'n kombinasie aangegaan ên gesamentlik het hierdie twee gemeentes 'n erf te Klerksdorp met 'n groot sinkgebou daarop gekoop, bekend as die ,,Hulpsgebouw" en is daarin kerk gehou. [13])

---

9) Wat die getal lidmate van die Hervormde Kerk was wat wel tot die vereniging oorgegaan het is nie bekend nie en is ook moeilik vasstelbaar.
10) **Driekwart-Eeufees—Nederduitsch Gereformeerde Gemeente Klerksdorp 1889-1964,** bls. 3.
11) P. A. Theron, **Kerkgebou 1898-1948, Ned. Herv. of Geref. Gerefor. Gemeente Klerksdorp,** brosjure.
12) P. A. Theron, **a.w.**
13) N.H.K. argief, **aantekeninge in S.P. Engelbrecht, versameling 11/12, Die Hervormer,** 8 November 1927, bls. 105. Later het Klerksdorp Makwassie se deel uitbetaal en was die ou gebou van veel waarde. Die gebou is dikwels as skool gebruik. In 1944 is die erf verkoop. Vgl. **Boukommissie-notule,** 4 Augustus 1945.

Hoewel die Hervormde gemeente van Klerksdorp aanspraak gemaak het op hulle eiendomme wat in besit van die Verenigde Gemeente gekom het, sou dit nie voor 1893 gebeur dat hulle weer beheer sou verkry oor hulle eiendomme nie. Dit het egter nie verhinder dat die gemeente, wat so ontwrig is na die kerkvereniging, stadig maak seker weer op koers gekom en opnuut gevestig geraak het nie.

Die lidmatetal het geleidelik weer gestyg. Die lidmatetal wat voor die kerkvereniging ongeveer 300 was, was in 1890 slegs 190. [14]) Hieruit kan afelei word dat daar wel 'n hele aantal lidmate verenig het. Teen 1893 was die lidmatetal reeds weer 335. [15]) Hierdie vinnige vermeerdering van die lidmatetal kon seker nie net toegeskryf word aan normale groei nie maar as medeoorsaak kan genoem word die feit dat baie van die Nederduitsch Hervormde lidmate wat wel verenig het later weer die Verenigde Kerk verlaat het, toe hulle gesien het dat dit in 'n ander rigting beweeg het as wat hulle gemeen het en weer by die Hervormde Kerk aangesluit het. [16])

Anders as op ander plekke in die Zuid-Afrikaansche Republiek kon die Nederduitsch Hervormde Gemeente Klerksdorp gelukkig sy kerkgebou en ander eiendomme van die Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde gemeente terugkry sonder die onaangenaamheid van 'n hofsaak. Daar is 'n vreedsamer en meer broederlike skikking tussen die twee partye getref en so kon ouderling N. A. van Herwaarden [17]) dan ook op die Algemene Kerkvergadering van November 1893 as volg rapporteer :-

> „Op 17 Augustus is een schrijven gericht aan den Kerkeraad der Nederd. Herv. of Geref. Gemeente, waarin onze eigendommen werden opgeeischt.
>
> Spoedig kregen wij antwoord en sedert is ene overeenkomt getroffen tot skikking . . . " [18])

Die akte van ooreenkoms is toe opgestel deur 'n kommissie van die Hervormde Kerk en 'n kommissie van die Ned. Herv. of Gereformeerde Kerk wat op 20 Oktober 1893

---

14) N.H.K. argief, **Notule Algemene Kerkvergadering,** 25 Mei 1890.
15) N.H.K. argief, **Notule Algemene Kerkvergadering,** 15 November 1893.
16) Vgl. bv. die optrede van die Prokurasie-kommissie.
17) Hierdie broeder het vir baie jare die Ned. Herv. gemeente van Klerksdorp gedien en hy was ook die eerste skoolmeester vir die kinders van Klerksdorp.
18) N.H. Kerk argief, **S.P.E. x/39/7.,** en P. A. Theron, **a.w.,** bls. 5.

gesamentlik vergader het om oor die kerklike eiendomme te onderhandel en dit het as volg gelui :- [19]).

„Acte van Overeenkomst aangegaan op heden den 20ste dag van December 1893 tusschen de Neder. Herv. of Geref. gemeente vertegenwoordigd door hare kerkeraad en Commissie van Waakzaamheid ter eener zijde en de Ned. Herv. gemeente door haren kerkeraad en Commissie ter andere zijde :-

I. Dat de Neder. Herv. of Geref. gemeente aan de Nederduitsch Herv. Gemeente overhandig het kerkgebouw in het oude dorp, en alle losse goederen aanwesig in de kerk tijdens de kerkvereeniging en thans nog in haar bezit uitgesonderd die in par. III vermeld, alsmede afstand van alle aanspraak op het kerkplein en de gronden waarop de Kerk gebouwd is ook van het Avondmaal Service en de Vaste Banken in het kerkgebouw.

II. Dat de Ned. Herv. of Geref. gemeente aan de Ned. Herv. gemeente voormeld kerkgebouw zal overhandigen onmiddelijk nadat de Som van £500 stg. vijf honderd ponden Sterling betaald wordt, door de Ned. Herv. Gem. aan boven gemelde gemeente, met dien verstande echter dat met het eerstkomende Nachtmaal op Zondag 21 Januarie 1894 de Ned. Herv. of Geref. gemeente vergund worden, aldaar Veest te vieren en hare goederen op Maandag 22ste Januarie 1894 te verwijderen buiten wat zij dadelijk van node heeft.

III. Dat de Ned. Herv. of Geref. gemeente bij overgave van voormeld kerkgebouw het recht behoud om de andere of losse Banken, Muziek Instrument, Doopbekken etc. die het Eigendom der genoemde gemeente weg te nemen.

IV. Dat vier Leden twee van elke gemeente worden afgevaardigd gezamelijk naar Pretoria om door de Hoog Edele Regering bij den Hoog Edelen Eersten Volksraad bij zijne eerste sitting aanzoek te doen voor Hoffelijke bijdragen en dat zulke bijdragen

19) Vgl. N. H. Kerk argief, **S.P.E. x39/7.**, en P. A. Theron, **a.w.**, bls. 5.

gelijkelijk onder de twee Gemeenten worden verdeeld.

V. De Ondergetekende als de wettig vertegenwoordigers van hunne gemeenten, verbinden zich hiermede dat wanneer alle termen in bovergemelde

Overeenkomst getrouw zijn nagekomen de twee Respectieve Gemeenten niets meer van elkander te vorderen hebben van welke Aardt ook.
Gedaan en getekend te Klerksdorp op dag en datum boven vermeld".

Hierna volg dan die handtekeninge van die lede van die twee kommissies wat die ooreenkoms opgestel het. Die kommissie van die Hervormde Kerk het bestaan uit :-

**Ouderlinge :** N. A. Herwaarden, B. H. Pieterse en I. J. Marais.

**Diakens :** F. W. Ernst, J. P. D. Strydom en P. F. Janse van Vuuren,

asook die volgende gemeentelede :
P. F. Ernst, B. H. Swart snr., J. C. Fourie, A. P. Roos en Coenraath Rothman.

Almal persone wat 'n baie belangrike rol in die lewe van die gemeente gespeel het en wat veral tydens die kerkvereniging en daarna getrou gebly het aan hulle kerk.

Nadat hy in verband met die ooreenkoms wat tussen die gemeentes oor die eiendom getref is, gerapporteer het, het hy die volgende gesê oor die gees waarin dit geskied het :-

„Wij hebben gestaan op het standpunt :-
alleen Hervormden kunnen schikken, daarom is alles zoo goed gegaan.
Wij konden zeggen :
wij zijn kinderen van een moeder". [20])

Op 21 Januarie 1894 is toe vir die laaste maal deur die Verenigde Gemeente in die Kerkgebou Nagmaal gevier en op Maandagmôre om 11 uur het die Verenigde Kerkraad die Kerkgebou, die sleutels en die goedere, vermeld in die

---

20) N.H.K. argief, **Notule Algemene Kerkvergadering**, 15 November 1893.

Acte van Overeenkomst aangegaan op heden den 20ste dag van December 1893 tusschen de Neder. Herv of Gerf gemeente vertegenwoordigd door haare kerkeraad en Commissie van Waakzaamheid ter eener zijde en de Ned. Herv. gemeente door haren kerkeraad en Commissie ter andere zijde:

I Dat de Neder. Herv of Gerf gemeente aan de Nederduitsch Herv Gemeente overhandig het kerkgebouw in het oude Dorp, en alle losse goederen aanwezig in de kerk tijdens de kerkvereeniging en thans nog in haar bezit uitgezonderd die in par. III. vermeld, alsmede afstand van alle aanspraak op het kerkplein en de gronden waarop de kerk gebouwd is ook van het Avondmaal Service en de vaste Banken in het kerkgebouw.

II Dat de Ned. Herv. of Gerf. gemeente aan de Ned. Herv. gemeente voormeld kerkgebouw zal overhandigen onmiddelijk na dat de Som van £500 stg vijf honderd ponden Sterling betaald wordt, door de Ned Herv Gem aan bovengemelde gemeente; met dien verstande echter dat met het eerstkomende Nachtmaal op Zondag 21 januari 1894 de Ned. Herv of Gerf gemeente vergund worden, aldaar feest te vieren en hare goederen op Maandag 22ste Januari 1894 te verwijderen buiten wat zij dadelijk van node heeft.

III Dat de Ned Herv of Gerf gemeente bij overgave van voormeld kerkgebouw het recht behoud om de andere of losse Banken Muziek Instrument, Doopbekken etc die het Eigendom der genoemde gemeente weg te nemen.

IV Dat vier Leden twee van elke gemeente worden afgevaardigd gezamelijk naar Pretoria om door de Hoog Edele Regering bij den Hoog Edelen Eersten Volksraad bij zijne eerste Zitting aanzoek te doen voor Stoffelijke bijdragen

en dat

en dat zulke bijdragen gelijkelijk onder de twee Gemeentens worden verdeeld

V. De Ondergetekende als de wettige vertegenwoordigers van hunne gemeenten, verbinden zich hiermede dat wanneer alle termen in bovengemelde Overeenkomst getrouw zijn nagekomen, de twee Respectieve Gemeenten niets meer van elkander te vorderen hebben van welke Aardt ook.

Gedaan en geteekend te Klerksdorp op dag en datum boven vermeld.

Was Get. J. W. G. Strasheim Voorzitter
J. C. Coetzee Oud.
A. F. J. Cronje "
A. Volmoer "
P. F. du Toit Diac.
P. J. Liebenberg "
P. F. Britz "
J. A. Smook "
M. Konig Com Led.
C. A. Schoeman " "
R. J. Britz " "
B. J. Schutte " "

Herv. of Gere.

was Get.
H. v. Herwaarde Oud. Vz.
B. H. Pieters "
J. J. Marays "
F. W. Ernst Diac
J. P. L. Strijdom "
P. F. Jansen v. Vuren "
P. F. Ernst. Com. Led.
B. H. Swart Sr. " "
J. C. Fourie " "
A. P. Roos " "
Coenraath Rothman " "

Hervormde

Ware Copij
H. v. Herwaarde Oud.

Ned. Herv. Gem. Klerksdorp.
23sten April 1894.

ooreenkoms, aan die kommissie van die Herv. Kerk oorhandig. [21])

Die Verenigde Gemeente het toe die Presbiteriaanse Kerkgebou in die nuwe dorp aangekoop en tydelik daar hulle dienste gehou totdat hulle in 1898 hulle eie kerkgebou kon inwy. [22])

Die feit dat daar te Klerksdorp tussen die Verenigde Kerk en die Hervormde Kerk 'n meer minsame skikking tot stand gekom het, kan aan verskillende faktore toegeskryf word :-

a) Die skrywe wat die Hervormde Gemeente Klerksdorp aan die Verenigde Gemeente gestuur het en waarin hulle nou hulle eiendomme opgeëis het, was gedateer 22 Augustus 1893, dit wil sê, dit was nadat die Hooggeregshof van die Suid-Afrikaansche Republiek uitspraak gedoen het in verband met die saak waarin die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Trichardtsfontein hulle eiendomme van die Verenigde Gemeente geëis het. [23]) Op 5 Junie 1893 het die hof, bestaande uit drie regters, naamlik eenparig uitspraak gegee ten gunste van die Nederduitsch Hervormde Gemeente en die Verenigde Gemeente is beveel om al die eiendomme wat voor dié kerkvereniging aan die Hervormde Gemeente behoort het, weer aan hulle terug te gee. Die hof het naamlik bevind dat die Kerk 'n universitas was wat nie met 'n meerderheid van stemme opgehef kan word nie aangesien alle lede toestemming daartoe moes gee. Dit was dus oorskryding van die grense van sy bevoegdhede toe die Algemene Kerkvergadering van die Hervormde Kerk wel besluit het om te verenig en die vereniging was daarom „ultra vires", en diegene wat nie verenig het nie was dan nou die wettige voortsetting van die Nederduitsch Hervormde Kerk en daarom ook die wettige eienaars van alle kerklike eiendomme wat aan die Hervormde Kerk, voor die vereniging, behoort het. [24])

Hierdie hofuitspraak het nou op die meeste plekke, waar die eiendomme van die Hervormde Kerk in besit van die Verenigde Kerk gekom het, die Verenigde Gemeentes meer bereid tot skikking gemaak. [25]) Waarskynlik was dit

21) P. A. Theron, **a.w.**, bls. 5.
22) P. A. Theron, **a.w.**, bls. 9.
23) Vgl. S. J. Botha, **Trichardtzfontein Kerksaak**, bls. 1–18.
24) Vgl. vir die hofuitspraak: **„Cases decided in the High Court of the South African Republic during the year 1893".** Translated by J. Woodford S. Leonard, London 1903, P. 69 ff.
25) Daar was egter ook op ander plekke nog hofsake soos byvoorbeeld Rustenburg, S. P. Engelbrecht, **Geskiedenis,** bls. 307.

dan ook een van die belangrikste redes waarom die Verenigde Gemeente van Klerksdorp ook so geredelik bereid was om oor die kwessie van die kerklike eiendomme te onderhandel en tot 'n skikking met die Hervormde Gemeente te kom.

b) Die inskikliker en meer gemagtigde houding wat die Verenigde Kerkraad ingeneem het, kan egter ook moontlik toegeskryf word aan die invloed van Ds. Strassheim wat blykbaar 'n meer gematigde en vriendeliker houding teenoor die Hervormde Kerk as baie van sy kollegas ingeneem het. Ook van die kant van die Hervormde Kerk was daar dan 'n sekere toegeneëntheid teenoor Ds. Strassheim, soos dan ook blyk uit die feit dat die Hervormde Gemeente Klerksdorp hom in 1910, toe hy uit Klerksdorp vertrek het, 'n geskenk aangebied het. [26])

c) As derde rede vir die meer minlike skikking van die kwessie in verband met kerklike eiendomme te Klerksdorp, was die feit dat die regering van die Zuid-Afrikaansche Republiek en dan veral by name President Paul Kruger, alles in hulle vermoë gedoen het om die kerktwiste oral uit die hof te hou en hulle was dan ook bereid om ruime kompensasie aan die twistende partye toe te ken. [27])

Die feit dat die Nederduitsch Hervormde Gemeente Klerksdorp weer in besit gekom het van sy kerkgebou, het vir die gemeente veel beteken. Waar die gemeente deur die kerkvereniging en wat daarna gevolg het, geheel en al ontwrig is, het daar nou weer vir die gemeente vastheid en sekerheid gekom en kon hulle die toekoms met groter vertroue tegemoetgaan.

Daar is nou 'n kombinasie met Makwassie aangegaan en in 1893 het Klerksdorp-Makwassie se afvaardiging na die Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk bestaan uit Ouderlinge N. A. van Herwaarden en I. J. Marais en diaken W. J. Stoltz. [28]) Van hierdie drie was die eersgenoemde twee van Klerksdorp en diaken Stoltz van Makwassie (Wolmaransstad.) [29]) Daar is dan ook deur hierdie kombinasie getrag om 'n predikant uit Holland

26) **Notule van die Kerkraadsvergadering van 2 April 1910.**
27) P. A. Theron, **a.w.**, bls. 7.
28) N.H.K. argief **Notule Algemene Kerkvergadering** 1893. Makwassie is egter die gemeente Wolmaransstad wat in 1888 gestig is terwyl die huidige gemeente van Makwassie in 1947 gestig is. Vgl. ook S. P. Engelbrecht, **Hoeksteenlegging van de Kerk te Makwassie in 1878,** Artikel in Almanak van die Ned. Herv. Kerk, 1927, bls. 211.
29) Vgl. N.H.K. argief, **Notule Buitengewone Algemene Kerkvergadering,** 1898.

te verkry en Makwassie (Wolmaransstad) het £125 bygedra om die reiskoste te help dek, indien hulle 'n predikant uit Holland sou kon kry. [30]) Die kombinasie het blykbaar egter nie lank geduur nie, want in 1898 is die twee gemeentes weer elkeen deur sy eie groep afgevaardigdes op die buitengewone vergadering van die Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk verteenwoordig. [31])

Gedurende die jare na die Kerkvereniging tot in 1895, is die gemeente deur Ds. Goddefroy bedien. Hy het gereeld daar dienste gehou en die sakramente bedien. [32]) In 1895 kon die gemeente egter die heuglike gebeurtenis beleef om 'n eie predikant te hê. In 1895 kon die gemeente naamlik in kombinasie met Heidelberg, Volksrust (Wakkerstroom) en Venterskroon 'n eie predikant ontvang in die persoon van Ds. A. Lagerwey wat in Januarie 1895 as predikant van die kombinasie bevestig is en hom te Heidelberg gevestig het. [33]) Al was dit dan nou ook in kombinasie met ander gemeentes kon die gemeente toe vir die eerste keer sedert die gemeente in 1866 by die Hervormde Kerk ingelyf is, sê dat hulle 'n eie predikant het. Vanaf 1866 is hulle nog altyd deur konsulente bearbei. Die gemeente het die dienste van 'n eie predikant dringend benodig op hierdie stadium van sy bestaan. Onder die bediening van Ds. Lagerwey, wat beslis 'n bekawme persoon was, sou die gemeente kon herstel van die ontwrigtende gebeurtenisse van die kerkvereniging en twiste wat gevolg het. Die gemeente het dit waardeer. In 1897 is daar met waardering melding gemaak van die dienste wat Ds. Lagerwey gelewer het, hoewel hy toe slegs vir die eerste maal sitting geneem het op die Algemene Kerkvergadering :-

> „Z.H. Eerw. roept Ds. Lagerwey, die voor het eerst de Algemene Vergadering bijwoont, welkom toe en herrinert dat hij voor ruim twee jaren hier is gekomen om de Kerk in deze Republiek te dienen. Hij wil niet vleien, maar het getuigenis der gemeente is, wij danken God, dat Br. Lagerwey de roepstem naar dit land heeft opgevolgd. Hij heeft een plaats in ieder hart

---

30) Vgl. **Notule van Kerkraadsvergadering N.H. Gemeente Klerksdorp 25 Des. 1905.** Op hierdie vergadering het die gemeente Wolmaranstad weer die geld teruggevra omdat dit blykbaar nie gebruik is nie. Die Kerkraad van Klerksdorp moes egter, by gebrek aan die nodige fondse, uitstel vra.
31) N.H.K. argief, **Notule Buitengewone Algemene Kerkvergadering 1898.**
32) **Notule Kerkraadsvergadering van Klerksdorp,** 25 Maart 1905.
33) A. D. Pont, **Heidelberg,** bls. 53.

en mag met zegen arbeiden.

„Vooral is dit te waarderen, omdat het een leeraar, die lang reeds in Holland gewerkt heeft, zooveel moeiliker valt hier te arbeiden". [34])

Ongelukkig sou Ds. Lagerwey se dienste nie lank tot die beskikking van die Nederduitsch Hervormde Kerk wees nie. As gevolg van die uitgestrektheid van sy gemeente, is besonder hoë eise aan hom gestel. Dit het sy reeds swak gesondheid verder laat verswak, met die gevolg dat hy genoodsaak was om na Nederland te gaan vir behandeling. Hy sou egter nooit weer terugkeer nie, daar hy op 17 Augustus 1898 in Den Haag onder operasie oorlede is in die betreklik vroeë leeftyd van 42 jaar. [35]) Nadat die gemeente dus vir ongeveer drie jaar 'n eie predikant gehad het, was die gemeente nou weer herderloos.

Tog het die gemeente nie gedisorganiseerd geraak nie maar steeds voortuitgegaan. Dit was veral te danke aan die feit dat die Kerkraad bestaan het uit manne wat besondere ywer en lojaliteit aan die dag gelê het en bereid was om groot opofferings terwille van hulle Kerk te maak. Bekende name wat ons in hierdie tyd op die Kerkraad vind en wat die gemeente dan ook vir baie jare getrou gedien het was onder andere die reedsgenoemde N.A. van Herwaarden, B. H. Swart, B. H. Pieterse en F. W. Ernst. [36])

**Barend Hermanus Swart.**

Hy was 'n gesiene inwoner van Klerksdorp en is in 1877 dan ook deur die Republikeinse Owerheid as Vrederegter vir Klerksdorp aangestel.

Vir baie jare het hy die gemeente eers as diaken en later as ouderling gedien. [37]) Veral gedurende die jare na die kerkvereniging het hy 'n belangrike rol gespeel in die gemeente van Klerksdorp. Terwyl die gemeente geen eie kerkgebou gehad het nie, vanweë die feit dat dit in die hande van die Verenigde Kerk gekom het, is daar op een van sy erwe 'n „bokseilkerkie" opgerig waar Ds. Goddefroy sy dienste kon hou. [38]) Hy, tesame met die heer Pieter

34) N.H.K. argief, **Notule Buitengewone Algemene Kerkvergadering,** 8 Februarie 1897.
35) A. D. Pont, **Heidelberg,** bls. 53.
36) Vgl. byvoorbeeld die Notules van die Verskillende Algemene Kerkvergaderings van die Nederduitsch Hervormde Kerk in die negentiger jare van die vorige eeu.
37) N.H.K. argief, **Notule Algemene Kerkvergadering,** 1897, argief S.P.E. x/39/6.
38) Vgl. aantekening in S. P. Engelbrecht versameling, N.H.K. argief S.P.E. 11/12.

Ernst, vader van F. W. Ernst, het veral baie gedoen om 'n skikking te verkry in verband met die kerklike eiendomme. Hulle het dan ook na Pretoria gegaan om President Kruger te spreek oor die saak. [39])

**Barend Hermanus Pieterse.** [40])

Hy is op 11 Januarie 1845 in die Kaapkolonie gebore en het in die huwelik getree met Johanna Catharina van Niekerk gebore 17 Junie 1847. In die jaar 1873 verhuis hy na Transvaal en vestig hom in die distrik Potchefstroom op die plaas Cyferfontein. Kerklik het hy nou onder die Nederduitsch Hervormde Gemeente Klerksdorp behoort. Na die kerkvereniging het hy hom veral ook beywer om in die gedisorganiseerde gemeente weer orde te herstel. In hierdie jare is hy dan ook gekies as ouderling van die gemeente



**Barend Hermanus Pieterse, geb. 11 Januarie 1845 en sy eggenote Johanna Catharina, geb. van Niekerk, geb. 17 Junie 1847.**

met broeder F. W. Ernst as sy diaken. In sy amp as ouderling het hy die gemeente Klerksdorp getrou gedien totdat hy op die Kerkraadsvergadering van 12 Januarie 1907 om

39) N.H.K. argief S.P.E. 11/12.
40) S. P. Engelbrecht, **Barend Hermanus Pieterse, Artikel in Almanak van die Nederduitsch Hervormde Kerk,** 1941, bls. 84.

gesondheidsredes sy bedanking ingedien het. [41]) In 1910 is hy oorlede, nadat sy eggenote hom reeds in 1889 vooruitgegaan het.

**Frederik Wilhelm Ernst.** [42])

Hy is in 1888, toe Ds. Goddefroy te Klerksdorp besoek afgelê het tot diaken gekies van die Nederduitsch Hervormde gemeente Klerksdorp. Later is hy ook as ouderling gekies en het die gemeente tot 1915 gedien. In 1890 het hy vir die eerste keer sitting geneem op die Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk en was ook vir 'n hele aantal jare lid van die kommissie van die Alge-



FREDERIK WILHELM ERNST

mene Kerkvergadering. Gedurende hierdie jaar het hy dan nie alleen die gemeente nie, maar ook die kerk getrou gedien. Op 21 Februarie 1941 is hy oorlede.

41) **Notule van die Kerkraad,** 12 Jan. 1907.
42) S. P. Engelbrecht, **Frederik Wilhelm Ernst,** Artikel in Almanak van die Nederduitsch Hervormde Kerk, 1942, bls. 90.




Gesig oor Klerksdorp vanaf die koppie ten ooste van die spoorwegstasie. Die tente van die Konsentrasiekamp is orals sigbaar. Die klein wit gebou regs amper bo wat deur 'n jyl aangedui word is die ou Kerkgebou van die Nederduitsch Hervormde Gemeente. 1902.

Foto afgedruk van oorspronklike deur CLAUDIAS (Klerksdorp).

Met die uitbreek van die Tweede Vryheidsoorlog in 1899 het alles feitlik tot stilstand gekom. Die bedroewende en ontwrigtende gevolge van hierdie oorlog is ook te Klerksdorp gevoel. 'n Groot aantal lidmate van die Hervormde Kerk wat na die oorlogsfront gegaan het, het nooit weer teruggekeer nie. 'n Gevoelige slag het Klerksdorp getref, toe Generaal Piet Cronje met sy hele kommando te Paardeberg gevange geneem is, aangesien feitlik die hele Klerksdorp kommando saam met hom was. [43]).

Op 7 Junie 1900 het 'n Engelse afdeling onder Kaptein Lombart Klerksdorp beset. Die besetting het egter nie lank geduur nie en op 25 Julie 1900 het die Boeretroepe Klerksdorp weer herwin. [44]) Die Engelse magte het egter steeds nader gekruip aan Klerksdorp totdat hulle onder Generaals Banton en Douglas teen die einde van 1900 Klerksdorp weer beset het. [45]) Hoewel die omgewing van Klerksdorp nog deur die Boeremagte behou is en hulle ook kort-kort op die Engelse magte in die dorp aanvalle gemaak het, kon hulle die Engelse magte nie weer verdryf kry nie. [46]) Verskeie van die Engelse inwoners van Klerksdorp het nou ook by die Engelse magte aangesluit. [47])

Omdat die Engelse magte aan die lewe moes bly het hulle heelwat graan en vee van die inwoners van Klerksdorp gekonfiskeer sonder enige kompensasie. [48])

Soos oral in Transvaal die geval was, het hierdie oorlog ook die inwoners van Klerksdorp en dan ook die lidmate van die Hervormde Gemeente totaal verarm. Ook die Hervormde Gemeente sou uit die stof en as moes opstaan. Maar met die kenmerkende geloofsoortuiging en vasberadenheid van die Boerenasie sou ook die Hervormde Gemeente met sy lidmate hom aan die taak van heropbou wy en dan nie alleen van die gemeente self nie, maar ook van die Afrikaner-nasie.

Voordat nou verder gegaan word met die verdere verloop van die geskiedenis van die gemeente is dit goed om hier daarop te wys dat tussen die jare 1885 tot 1903 verskeie ander kerke gemeentes te Klerksdorp gestig het, asook dat

43) H. M. Guest, **„The Anglo-Boer War Vicissitudes of a Transvaal Dorp"**, Klerksdorp Second Edition 1901, P. 18.
44) H. M. Guest, **L.C.**, P. 20–25.
45) H. M. Guest, **L.C.**, P. 32.
46) H. M. Guest, **L.C.**, P. 32.
47) H. M. Guest, **L.C.**, P. 35 ff.
48) H.M. Guest, **L.C.**, P. 20 ff.

daar ander gebeurtenisse van betekenis plaasgevind het op die gebied van die kultuur, die perswese ensomeer. Nou was hierdie dinge die indirekte en direkte gevolge van die ontdekking van goud te Klerksdorp en die daarmee gepaardgaande toestroming van mense en ontwikkeling van Klerksdorp.

Tot in die jaar 1885 was dit net die Nederduitsch Hervormde Kerk wat 'n selfstandige gemeente te Klerksdorp gehad het. [49]) Hoewel daar lidmate van ander Kerke gewoon het, het daar geen ander selfstandige gemeente bestaan nie.

So het die Wesleyaanse kerk 'n aantal lidmate daar gehad. Hulle is sedert 1885 deur Eerw. Owen Watkins van Potchefstroom bearbei en hy het dan ook een keer per maand daar kom diens hou. [50]) Die eerste Wesleyaanse predikant wat hom te Klerksdorp gevestig het was Eerw. Isaac Shimmin.

In 1887 het ook die Anglikaanse Kerk 'n eie gemeente daar gekry met Eerw. D. D. Austen as leraar. [51])

Teen November 1889 was daar ook 'n Roomse Priester, naamlik Pater Fresch, te Klerksdorp, [52]) en in Januarie 1896 is die Dominikaanse Kloosterskool van die „Heilige Hart" te Klerksdorp gestig. [53])

Soos reeds gesien, is daar in 1889 'n gemeente van die Verenigde Kerk afgestig.

In 1889 vind ook die eerste Joodse diens daar plaas as Rabbi J. Mizrache die Nuwejaarsdiens lei. Die gemeente het egter eers in 1895 tot stand gekom en in Maart 1903 is die Joodse Sinagoge te Klerksdorp ingewy. [54])

Deur die Presbiteriaanse kerk is daar teen 1890 gereeld dienste gehou onder leiding van W. Gordon. In Mei 1890 het hulle hulle eie kerkgebou in Commissionerstraat gekry. Hierdie kerkgebou is, soos reeds gesien, in 1894 deur die Ned. Hervormde of Gereformeerde gemeente van hulle gekoop. [55])

---

49) Herman Guest, **L.C.**, P. 100 ff.
50) Herman Guest, **L.C.**, P. 101.
51) Herman Guest, **L.C.**, P. 101.
52) Herman Guest, **L.C.**, P. 103.
53) **Klerksdorp Myngebiede**, bls. 167 v.v.
54) Herman Guest, **L.C.**, P. 103 en 107.
55) Herman Guest, **L.C.**, P. 103.

In die jaar 1892 het 'n groepie lidmate van die Hervormde Kerk die kerk verlaat om 'n eie genootskap te stig onder leiding van P. A. Swanepoel. [56]) Pieter A. Swanepoel was 'n ouderling van die Hervormde kerk en het in die omgewing van Baviaanskraal gebly, naby Witpoort in die omgewing van Wolmaransstad. Die eerste en tweede hoofstukke van die boek Handelinge het 'n geweldige indruk op hom gemaak en hy het gemeen dat die uitstorting van die Heilige Gees, soos in Handelinge beskryf, weer moes plaasvind. Daarom het hy tien dae in die veld deurgebring waar hy in ernstige gebed was en veral gebid het om 'n herhaling van die Pinkstergebeure. Tot watter mate hy wel onder die invloed was van die sogenaamde Herlewings, wat sedert die sestiger jare van die vorige eeu in die Nederduits Gereformeerde Kerk in die Kaap en daarna ook elders in die land plaasgevind het, is nie bekend nie, maar sy optrede was egter wel in die rigting. So het hy byvoorbeeld teen ongeveer 1885 te Baviaanskraal in sy huis begin om bidure te hou op elke eerste Woensdag van die maand. Dit was iets wat hy buite die Hervormde Kerk moes geleer het, want bidure was iets vreemds in die Hervormde Kerk. Toe daar ses jaar later nog niks gebeur het nie, was hy teleurgesteld. Hy het egter voortgegaan met die hou van bidure en het nou ook meer bidure gereël. Op 26 Desember 1896 het daar toe volgens diegene wat die biduur bygewoon het wel die wonder plaasgevind dat die Heilige Gees uitgestort is. Hierop het hulle nou elke dag diens gehou. Die Kerk was hiermee nie tevrede nie, maar nadat die heer Pieter Swanepoel bly volhard het, is hy onder sensuur geplaas. Toe die leerstellinge wat hy verkondig het ook te Klerksdorp inslag gevind het by 'n aantal mense, het hy op 26 Desember 1892 sy genootskap gestig te Elandsheuwel Klerksdorp, bekend as „Der Christelijke Vereniging van Zuid-Afrika". Te Swanepoelsnek het hulle later 'n eie kerkgebou gekry. Waar die vereniging in 1892 uit ongeveer 20 lede bestaan het met net een kerkplek naamlik te Klerksdorp, tel hulle vandag 2,000 lidmate en is ook op ander plekke soos byvoorbeeld te Pretoria, Vryburg ensomeer gevestig met F. J. Visagie as leier.

Wat onderwys aanbetref kan daarop gewys word dat daar aanvanklik maar baie min aandag aan gegee is. Daar

---

56) Herman Guest, **L.C.**, 105. Verder is ook inligting verkry van die heer Sarel Smit wat 'n evangelis van hierdie groep is.

was dan ook aanvanklik geen opgeleide onderwyser nie. Die heer Nicolaas van Herwaarde het as onderwyser opgetree en die leerboeke was die „Trap der Jeugd", die Heidelbergse Kategismus en die Bybel. [57]) Tussen die jare 1889 en 1891 het daar 'n geweldige verandering gekom. Tussen hierdie jare het daar te Klerksdorp naamlik nie minder nie as 7 privaatskole tot stand gekom. [58])

Teen 1887 het die eerste plaaslike koerant te Klerksdorp verskyn by name die „Klerksdorp Pioneer". Die uitgewer-eienaar was D. Rintoul en die drukkers Guest en Rose van Potchefstroom. Hy het egter 'n kort lewe gehad en is in 1888 opgevolg deur „The Representative" met George E. Vickers as uitgewer. Ook hierdie koerant het nie lank bestaan nie en in Augustus 1889 het die „Klerksdorp Mining Record" oorgeneem met die heer H. M. Guest as redakteur. [59]) Hierdie koerant het later oorgegaan in „The Western Transvaal Record".

Die totstandkoming van die Klerkdorpse Publieke Biblioteek in Maart 1893 was vir die kulturele lewe van groot belang. [60]) Hoewel dit slegs met honderd boeke begin is, is dit uitgebou sodat dit nou oor 'n uitgebreide boekery en ander waardevolle versamelings en Africana beskik.

Ook aan gesondheidsdienste is aandag gegee en in 1888 is begin met 'n hospitaal. 'n Huis is gehuur en 4 Roomskatolieke verpleegsters is in diens geneem. [61])

Dit is dus duidelik dat tussen 1885 en 1903 groot ontwikkelings in Klerksdorp plaasgevind het. En hoewel daar die teenslae gekom het soos die depressie van 1890, die ontvolking as gevolg van die feit dat die goudmyne nie behoorlik kan produseer nie en uiteindelik die Tweede Vryheidsoorlog met sy gevolge, was daar 'n begin gemaak waarop later met vrug voortgebou kon word.

---

57) Herman Guest, **L.C.**, P. 112.
58) Herman Guest, **L.C.**, P. 113 ff. Vgl. ook **„Klerksdorp Myngebiede"**, bls. 157 v.v.
59) Herman Guests, **L.C.**, P. 65–66 en Vgl. ook **„Klerksdorp Myngebiede"** vls. 133 v.v.
60) Herman Guest, **L.C.**, P. 197.
61) Herman Guest, **L.C.**, P. 198.

HOOFSTUK V

# DIE JARE NA 1902 TOT AAN DIE EINDE VAN DIE DIENSTYD VAN DS. P. W. ENNIS 1928

Vir die gemeente Klerksdorp het die jare wat nou na die oorlog van 1899-1902, gevolg het, jare van swaarkry beteken. Dit sou baie jare duur voordat die gemeente die knellende wurggreep van armoede, wat deur die oorlog meegebring is, kon afskud. Netsoos dit op feitlik alle plekke in Transvaal gebeur het dat die oorlog die Afrikaners verarm het, so was dit ook die geval te Klerksdorp en dan ook met die Nederdutsch Hervormde gemeente. [1]) Juis daarom dat die gemeente vir baie jare nog ernstige finansiële probleme gehad het wat hulle noustrop laat trek het. Die gemeente het egter geweier om onder te gaan en deur die troue, nougesette en volhardende arbeid van ampsdraers en gemeentelede, op wie se arbeid ook veel seën gerus het, het die gemeente weer opnuut gevestig geraak en was daar ook 'n geweldige groei.

Dit het gelukkig so gebeur dat die gemeente nie baie lank na die oorlog nie, 'n eie predikant kon ontvang wat in hulle midde gewoon het. Want hoewel daar by geleentheid gesê is dat Klerksdorp besonder gelukkig was om altyd die bearbeiding van 'n predikant te kon hê, [2]) moet bedink word dat dit altyd maar net 'n konsulent was of in 'n byna onmoontlike kombinasie. So het die gemeente, soos daar ook reeds gesien is, vir die eerste veertig jaar van sy bestaan alleen bearbeiding deur konsulente geniet, terwyl slegs vir drie jaar 'n eie predikant, in die persoon van Ds. Lagerwey, en dan ook nog in kombinasie met Heidelberg, Venterskroon en Volksrust, hulle bearbei het. Hoewel die konsulente almal veel vir die gemeente gedoen en beteken het, was die bearbeiding tog nie wat dit moes gewees het nie. Daarom dan dat die gemeente, veral nou na die verwoesting en ontwrigting wat deur die oorlog aangerig is, baie dringend behoefte aan 'n eie leraar gehad het.

Die eerste vergadering van die Kerkraad na die oorlog het eers weer op 24 Januarie 1903 plaasgevind, onder voor-

1) Vgl. bv. A. D. Pont, **Waterberg**, bls. 74.
2) Sien **Die Hervormer**, 23 Oktober 1928, bls. 98.

sitterskap van Ds. Jac van Belkum van Heidelberg, [3]) in die konsistorie van die kerkgebou te Klerksdorp. Op hierdie vergadering was die volgende kerkraadslede teenwoordig :- Ouderlinge B. Pieterse en J. van der Linden en diakens G. Swanepoel, F. Steyn, P. Janse van Vuuren en N. C. Campher. Daar word nou ook gerapporteer dat ouderlinge F. W. Ernst en I. Marais, nog in krysgevangeskap verkeer. [4])

Nog iets wat aan die bitterheid wat deur die oorlog veroorsaak is, herinner het, was die feit dat die Kerkraad op hierdie eerste vergadering ook die volgende besluit geneem het :-

> „Alle degenen, die gedurende den oorlog tegen ons volk direct of indirect gewerkt hebben, kunnen niet toegelaat worden tot de bedienen der Sacramenten tenzij zij aanzoek doen bij den Kerkeraad en schuldbelydenis afleggen". [5])

Verdere sake wat op hierdie vergadering afgehandel is, is die aanstelling van diaken N. J. Campher as voorleser en ook as skriba-kassier. [6]) Die voorleser was dus nie noodwendig 'n ouderling nie. [7])

**Nicolaas Jacobus Campher 1873-1946.**

Diaken en later ook ouderling N. J. Campher was een van die figure wat 'n baie belangrike rol gespeel het in die geskiedenis van die gemeente Klerksdorp na die oorlog van 1899-1902. Nie alleen was hy vir vyftig jaar lank ononderbroke 'n lid van die Kerkraad nie, maar ook het hy as skriba, kassier en voorleser, geweldig baie vir die gemeente gedoen en veel bygedra dat die gemeente bestendig is en tot 'n groot krag uitgebou is.

Nicolaas Jacobus Campher is gebore op die sesde September 1873 te Kommandodrif in die distrik Potchefstroom [8]) as die tweede oudste kind van Nicolaas Jacobus Campher en Johanna Christina Visser (dogter van die

---

3 **Kerkraadsnotule,** 24 Januarie 1903. Voor in die notuleboek het Ds. Van Belkum geskryf: „Het Notulen boek der Ned. Herv. Gemeente van Klerksdorp is gedurende den oorlog van 1899–1902 verloren geraakte en daarom is dit nieuwe begonnen op Januarie 1903".

4) **Kerkraadsnotule,** 24 Januarie 1903.

5) **Kerkraadsnotule,** 24 Januarie 1903.

6) **Kerkraadsnotule,** 24 Januarie 1903.

7) Sien in verband met die Voorleser: J. J. P. Muller, **Die Voorleser in die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika** artikel in die **Hervormde Teologiese Studies,** 19e jaargang Afl. III en IV 1964 bls. 79 v.v.

8) S. P. Engelbrecht, **Nicolaas Jacobus Campher,** artikel in Almanak van die Ned. Hervormde Kerk 1948, bls. 65 v.v.

bekende Jan Boomplaas). Op 12 Oktober 1873 is hy te Potchefstroom gedoop deur Ds. Dirk van der Hoff.

Op 30 Junie 1897 is hy getroud met Gertruida Petruda



**N. Campher**

van der Merwe. [9]) Sy is op 23 April 1877 te Richmond in die Kaap Provinsie gebore en is oorlede op 22 Julie 1945.

In 1896 is Nicolaas Campher tot diaken verkies en deur Ds. A. Lagerwey bevestig. In 1907 is hy ook as ouderling gekies en moes daar eers toestemming gevra word van die Kommissie van die Algemeene Kerkvergadering om hom in sy amp te bevestig, aangesien hy nog te jonk was. [10]) Hierdie amp het hy ononderbroke bly beklee tot aan sy dood op 1 Augustus 1946.

---

9) Vgl. Almanak van die Ned. Hervormde Kerk 1948, bls. 66.
10) **Kerkraadsnotule,** 12 Januarie 1907.

Vanaf 1903 tot by sy dood het hy ook ononderbroke gedien as skriba en as voorleser, en as kassier vir 'n paar maande gedurende 1903 en weer vanaf 1928 tot by sy dood. [11]) Hy was 'n persoon wat hoë agting afgedwing het deur sy korrekte en besadigde optrede en predikante soos Ds. Ennis en Ds. J. van Belkum, het dan ook met waardering oor hom gepraat. Ook die ander kerkraadslede en gemeentelede het sy onbaatsugtige ywer en diens in belang van die gemeente raakgesien en dit ook waardeer. [12]).

Dikwels was hy afgevaardigde na die meerdere vergaderings van die Nederduitsch Hervormde Kerk vanwaar hy die Kerk in breër verband kon dien. So was hy onder andere tussen die jare 1919 tot 1922 en 1934 tot 1937 lid van die Kuratorium en vanaf 1925 tot 1938 en weer vanaf 1942 tot 1945 lid van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering. Dit was 'n eer wat hom toegekom het toe hy in Augustus 1944 die hoeksteen van die nuwe kerkgebou kon lê.

Op 1 Augustus 1946 is hy oorlede in die ouderdom van 73 jaar en op 3 Augustus is hy onder blyke van groot belangstelling begrawe.

Soos reeds genoem het die gemeente Klerksdorp baie wye en eintlik geen definitiewe grense gehad nie. [13]) So het die gemeente dan ook lidmate aan die Vrystaatkant van die Vaalrivier gehad in die distrikte Kroonstad [14]) en Bothaville. [15]) Met verloop van tyd het hierdie lidmate in die Oranje Vrystaat meer geword en teen 1936 was daar 130 lidmate en in dieselfde jaar het die selfstandige gemeente van Bothaville daar tot stand gekom. [16]) Tot op daardie tydstip egter is hulle vanuit Klerksdorp bedien. Die verste lidmate wat daar gewoon het van Klerksdorp af, was 45 myl. [17])

---

11) Hy is in 1946 opgevolg as skriba deur J. P. Jonker. Ander skribas wat die Gemeente tot op datum gedien het is die volgende: J. M. Badenhorst, J. C. Coetzee, G. R. Koekemoer en F. K. Fouche. Tussen die jare 1903 en 1928 was die volgende persone kassiere van die gemeente: B. H. Swart. G. J. Pieterse, P. F. Jansen van Vuuren, J. J. L. Terblanche, en G. N. Pieterse. Na 1946 het J. P. Jonker, J. M. Badenhorst en G. R. Koekemoer as Kassiere gedien. Vir hierdie gegewens kan vergelyk word Die Kerkraadsnotule en die Statistiese gegewens in die Almanakke van die Nederduitsch Hervormde Kerk vanaf 1909 tot 1966.

12) Vgl. byvoorbeeld **Kerkraadsnotule,** 5 Julie 1930, en **Notule van die Gemeentevergadering,** 7 April 1934.

13) **Notule Gemeenteversadering,** 1 Augustus 1911.

14) In 1924 was daar reeds te Kroonstad twee afdelings van oor die 150 lidmate en is die moontlikheid om daar 'n konsulentsgemeente te stig genoem. Die Ned. Herv. gemeente van Kroonstad self het egter eers in 1947 tot stand gekom. Vgl. **Die Hervormer,** 15 Mei 1924, bls. 12.

15) **Notule van die Gemeentevergadering,** 24 Januarie 1903.

16) **Kerkraadsnotule,** 2 November 1935.

17) **Kerkraadsnotule,** 29 Junie 1935.

Nadat Ds. J. van Belkum bekend gemaak het dat hy, vanweë die vele verpligtinge wat op hom gerus het van vanweë die feit dat hy reeds talle konsulentskappe gehad het, nie kans gesien het om Klerksdorp ook nog vir sy rekening te neem nie, het die Kerkraad van Klerksdorp eenparig Ds. C. W. du Toit as konsulent gevra. [18]) Hulle versoek was dat hy viermaal per jaar vir hulle nagmaal moes hou, waarvoor hy dan £25 (R50.00) per jaar as konsulentsfooie sou ontvang. [19]). Totdat die gemeente 'n eie predikant ontvang het, het hy die gemeente as konsulent bedien.

Vanweë die laste wat die gemeente moes dra en wat ook swaarder sou word as hulle 'n eie predikant sou hê, was die gemeente nie dadelik bereid dat die kerkraad 'n eie predikant moes beroep nie. [20]) Die gemeente het egter wel aan die Kerkraad magtiging gegee om intussen 'n pastorie aan te koop ter voorbereiding vir die beroeping van 'n eie predikant. [21]) Hierop is toe uit die boedel van 'n sekere S. D. Cawood 'n huis gekoop teen die bedrag van £450 (R900.00) [22])

Op 'n gemeentevergadering van 7 Januarie 1905 het die konsulent Ds. C. W. du Toit die gemeente met groot erns gewys op die noodsaaklikheid vir 'n gemeente om 'n eie predikant te hê. [23]) Uiteindelik het die gemeente toe besluit om die Kerkraad wel opdrag te gee om te beroep, op die voorwaarde egter dat hulle nie 'n beroep moes uitbring voordat die pastorie klaar betaal was nie of sonder goeie rede dat dit wel spoedig betaal sou wees nie. [24]) Dit was die moeilike finansiele posisie waarin die gemeentelede verkeer het, wat hulle daartoe gebring het om hierdie versigtige houding in te neem in verband met die beroeping van 'n eie predikant.

Gaandeweg egter het die besef al sterker geword dat die gemeente nou beslis die dienste van 'n eie predikant dringend benodig het. Veral diaken Nicolaas Campher het hom sterk beywer vir die beroeping van 'n eie leraar en het dan ook alle moontlikhede ondersoek om die finansies van die gemeente in so 'n toestand te kry dat wel beroep kon

18) **Kerkraadsnotule,** 4 Mei 1903.
19) **Kerkraadsnotule,** 5 September 1903.
20) **Notule van die Gemeentevergadering,** 2 Mei 1903.
21) **Notule van die Gemeentevergadering,** 24 September 1904.
22) **Notule van die Gemeentevergadering,** 7 Januarie 1905.
23) **Notule van die Gemeentevergadering,** 7 Januarie 1905.
24) **Notule van die Gemeentevergadering,** 7 Januarie 1905.

word. Op die vergadering van die kerkraad van Klerksdorp van 25 Maart 1905 het hy oor die finansiële toestand van die gemeente en die beroeping van 'n eie predikant gehandel :-

„Vervolgens spreek br. Campher over de groote bezittingen der Ned. Herv. Gemeente van Klerksdorp. Hy heeft altyd gedach dat onse gemeente sestien honderd morgen grond besit. Maar nu zie hy op den 24sten by Procureur Neser dat wij vierduisend seven en veertig morgen grond bezit. Hy kon niet zien dat de verband die Procureur Neser op een onzer eigendommen heeft, ons een struikelblok sal wesen om niet heden een Leeraar voor ons te beroepen. Die verband kunnen wij altijd gemaklijk lossen". [25])

Hy wys dan daarop dat van hierdie grond verkoop kan word en die skuld afgelos en die pastorie betaal kan word. Dan sluit hy sy toespraak met 'n ernstige waarskuwing af: [26])

„Onse Gemeente verwaarloos. Wij moeten heden beroepen".

Hierop het die kerkraad eenparig besluit om wel daartoe oor te gaan om 'n eie predikant te beroep. 'n Beroep is toe uitgebring op Ds. G. F. C. van Lingen van Simonstad, Kaapprovinsie en lid van die Nederduits Gereformeerde Kerk. [27]) Die traktement waarop besluit is was £360 per jaar.

Die Kerkraad het toe ook verder besluit om, vanweë die feit dat dit dikwels gebeur dat daar 'n paar keer beroep moet word voordat 'n beroep slaag, dadelik ook 'n tweede beroep uit te bring. [28]) Ds. P. W. Ennis van die Nederduits Hervormde of Gereformeerde Gemeente Ermelo is toe beroep. Hy is veral sterk aanbeveel deur ouderling F. W. Ernst wat saam met hom op St. Helena was as krysgevangene. [29])

Dit mag eienaardig voorkom dat die Hervormde Gemeente Klerksdorp predikante uit die Ned. Ger. Kerk van die Kaap of uit die Verenigde Kerk beroep het. Om begryplike redes was dit so dat baie lidmate van die Nederduitsch

---

25) **Kerkraadsenotule,** 25 Maart 1905.
Die meeste van hierdie grond is as geskenk van die Regering van die Zuid-Afrikaansche Republiek ontvang.
26) **Kerkraadsnotule,** 25 Maart 1905.
27) **Kerkraadsnotule,** 25 Maart 1905.
28) **Kerkraadsnotule,** 25 Maart 1905.
29) **Kerkraadsnotule,** 25 Maart 1905.

Hervormde Kerk met wantroue vervul was teenoor die **„Stellenbossers".** [30]) Immers, die sogenaamde kerkvereniging en die rol wat sommige van die „Stellenbosse" predikante in die Nederduitsch Hervormde Kerk, daarin gespeel het, was nog nie so ver in die verlede nie en daarom ook nog nie vergete nie. In die geval van Ds. Ennis het dit dan ook gebeur dat daar wel lidmate van die Nederduitsch Hervormde Kerk was wat bedenkinge teen hom gehad het. [31]) As egter bedink word dat die Hervormde Kerk op hierdie oomblik slegs vyf predikante gehad het en ook geen eie opleiding nie, dan kan hierdie beroepe tog begryp word. Hierby moet ook in gedagte gehou word dat van die Klerksdorpse kerkraadslede wel van die predikante ontmoet het en hulle ook heeltemal aanvaarbaar gevind het, soos byvoorbeeld in die geval van ouderling Ernst en Ds. Ennis.

Op die gemeenteevergadering van 25 Junie 1905 is daar aan die gemeente gekend gemaak dat Ds. van Lingen die beroep wat op hom uitgebring is, bedank het. [32])

Ds. Ennis was egter nie ongeneë om die beroep na Klerksdorp aan te neem nie, mits daar net 'n pastorie aangekoop sou word wat beter huisvesting sou bied as die huis wat uit die boedel van die heer Cawood as pastorie aangekoop is. [33]) Die vooruitsig om 'n eie predikant te kry het die gemeente nou daartoe gebring om nie meer eers oor die finansies te redeneer nie, maar hulle het besluit om die pastorie te verkoop en 'n ander een te koop of desnoods te huur. [34]) Die Kerkraad het hierdie besluit van die gemeentevergadering opgevolg en besluit om die huis van 'n sekere heer Oosthuizen vir 'n bedrag van £1,000 (R2,000) as pastorie aan te koop. [35])

Ds. Ennis het die beroep aangeneem na die Nederduitsch Hervormde Gemeente Klerksdorp. Ook van die kant van die Verenigde Kerk is daar bekendinge uitgespreek teen die wysheid van hierdie besluit van Ds. Ennis. So het een van die ouderlinge van die Verenigde Gemeente van Ermelo aan hom gesê : [36]).

---

30) Vergelyk byvoorbeeld hier die houding van sommige lidmate van Venterskroon teenoor Ds. Ennis—P. J. J. Venter, Venterskroon (1889–1939); Artikel in die Almanak van die Ned. Herv. Kerk, 1940, bls. 105. v.v.
31) P. J. J. Venter, **a.w.**, bls. 109.
32) **Notule van die Gemeentevergadering,** 25 Junie 1905.
33) **Notule van die Gemeentevergadering,** 25 Junie 1905.
34) **Notule van die Gemeentevergadering,** 25 Junie 1905.
35) **Kerkraadsnotule,** 25 September 1905.
36) **Die Hervormer,** 8 Augustus 1928, bls. 49.

„Menschen dwalen soms veel, ook Predikanten, en ik reken, u hebt gedwaald met een beroep in de Herv. Kerk aan te nemen".

Ds. Ennis se antwoord hierop was: [37])

„Ik kan niet zien dat ik hierin gedwaald heb. En kan u mededeelen, dat God mij in die zaak geleid heeft en dat die Herv. menschen ook onsterfelijke zielen hebben; en dat onder de Hervormde menschen even flinke Afrikaners zijn als onder de Verenigde vrienden!"

Uit hierdie antwoord het dit al duidelik geword dat hy beslis van voorneme was om sy gewig ten volle by die Hervormde Kerk in te gooi en aan die Hervormde Kerk trou te wees. Dit het hy dan ook gedoen, met die gevolg dat dit later geblyk het dat nie alleen die bedenkinge van Hervormde en Verenigde kant oor die aanname van hierdie beroep ongegrond was nie, maar ook het die besluit wat hy geneem het Ds. Ennis nooit berou nie. [38])

Hy is toe op Saterdag, 23 September 1905, te Klerksdorp deur Ds. Jac. van Belkum bevestig met 2 Kor. 5:20 as teks: [39])

„Zoo zijn wij dan gezanten van Christus wege, alsof God door ons bade; wij bidden u laat u met God versoen".

Behalwe dat die kerk met die geleentheid stampvol was, het ook Ds. C. W. du Toit, die konsulent, en Ds. Strassheim, die plaaslike Verenigde Gemeente se predikant, die bevestigingsdiens bygewoon. [40])

### Peter William Ennis 1855-1932. [41])

Peter William Ennis is gebore op 22 September 1855 te Fauresmith in die Oranje Vrystaat, waar sy vader, wat uit Ierland afkomstig was, geboer het.

---

37) **Die Hervormer,** 8 Augustus 1928, bls. 49.
38) **Die Hervormer,** 8 Augustus 1928, bls. 49.
en **Die Hervormer,** 23 Oktober 1928, bls. 98.
39) **Die Hervormer,** 23 Oktober 1928, bls. 98.
40) **Gedenkboek Wyle Ds. P. W. Ennis, in lewe leraar van die Ned. Herv. Kerk,** Klerksdorp. Klerksdorp 1933, bls. 11.
41) Alle gegewens in verband met Ds. Ennis is verkry uit koerantuitknipsels in besit van Mej. Ella Ennis van Klerksdorp, 'n dogter van wyle Ds. Ennis, asook uit die **Gedenkboek Wyle Ds. P. W. Ennis.** Vgl. vir verdere gegewens oor Ds. Ennis, S. Vermooten, **Herinneringe Ds. P. W. Ennis,** Artikel in die Almanak van die Ned. Herv. Kerk, 1958, bls. 47 v.v.

Die jonge Peter het sy skoolonderwys ontvang te Phillipolis en aan die Grey College te Bloemfontein, waarna hy in 1873 na Stellenbosch is om daar aan die kweekskool as predikant opgelei te word.

Na sy legitimasie het hy 'n beroep na die Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde gemeente Ermelo aangeneem, waar hy tot in 1905 gebly het. Hy is getroud met Mej. Susanna M. Krige en uit hierdie huwelik is vyf kinders gebore. nml. Mnre. Nico en Japie Ennis, Mev. R. J. Jooste, Mevr. J. Blom en Mej. Ella Ennis. Mevr. Blom was vir baie jare orreliste van die Ned. Herv. Kerk te Klerksdorp. Later is sy opgevolg deur Mej. Ella Ennis, wat nou in Klerksdorp-Oos orreliste is.



**Ds. P. W. Ennis**

Gedurende die oorlog van 1899-1902 het hy by die Rooikruis afdeling van Ermelo aangesluit. Hy is toe krygsgevangene geneem en na St. Helena geneem. Daar het onder andere ouderling Frikkie Ernst met hom kennis gemaak. Na die oorlog het hy toe die beroep na die Nederduitsch

Hervormde Gemeente Klerksdorp aangeneem.

Hier te Klerksdorp het hy vir 23 jaar lank met groot ywer en ook met vrug gearbei totdat hy op 5 Oktober 1928, sy emeritaat aanvaar het. Daarna het hy egter tot aan sy dood op 31 Oktober 1932 te Klerksdorp bly woon en is hy ook daar begrawe.

Met die koms van Ds. Ennis na Klerksdorp, is in 'n groot en lank gevoelde behoefte voorsien. Dit was nou die eerste maal, sedert 1866, dat die gemeente 'n eie predikant gehad het wat ook te Klerksdorp gewoon het.

'n Meer geskikte persoon as Ds. Ennis kon hulle onder die omstandighede waaronder hulle verkeer het, moeilik kry. Hy het hom volkome by die Hervormde Kerk ingeskakel en wou dat die gemeente Klerksdorp hulle geskiedenis sou bewaar, soos hy dan ook self op 6 Oktober 1906 aan die gemeente verklaar het : [42]).

> „23 September, ll. was het 'n jaar dat ik in het midden van u ben. Als ik vraag waarom zo 'n klein kuddeke mij beroepen heeft, dan zeg ik, gij hebt dat gedaan om uw geschiedenis te handhaven. Het was hoog tijd. Waar ik het beroep heb aangenoomen was zulks met het geloof, hoop en vertrouwen dat de Gemeente hunne belange in ere zal houden".

Die gemeente wat vir baie jare geestelike bearbeiding moes ontbeer, het nou in Ds. Ennis 'n werklike troue pastor gevind wat veral in die donker dae van die gemeentelede se lewe hulle getrou bygestaan het. [43]) Deur sy gematigde, kalme en minsame optrede, het hy vele vriende gemaak, nie alleen in sy gemeente nie, maar ook deur die hele kerk en ook buite die kerk. [44]) Getrou en ywerig het hy huisbesoek gedoen. [45]).

'n Raak beskrywing van Ds. Ennis is miskien die van Ds. J. J. Kuhn: [46])

---

42) **Gedenkboek Wyle Ds. P. W. Ennis,** bls. 11–12.

43) Gedurende die griepepidemie van 1918–1919 het hy bv. baie gedoen vir diegene wat swaar getref is en die Kerkraad het dan ook op 'n vergadering van 11 Januarie 1919 staande 'n mosie van dank teenoor hom aangeneem. Vgl.' **Kerkraadsnotule,** 11 Januarie 1919, en **Die Hervormer** 15 Februarie 1919 bls. 11.
Vgl. hier ook **Kykie in Verlede, J. P. van Wyk.**

44) Hiervan getuig onder andere die waardering wat na sy dood deur verskillende mense uitgespreek, is. Vgl. **Gedenkboek, Wyle Ds. P. W. Ennis.**

45) **Gedenkboek Wyle Ds. P. W. Ennis,** bls. 21.

46) **Gedenkboek wyle Ds. P. W. Ennis,** bls. 21.

„En wat sal ek nou van hom sê? Hy het my altyd herinner aan die woorde van die Meester ten opsigte van Nathanaël: Sie, daar 'n Israeliet, in wie daar geen bedrog is nie".

Hoewel Ds. Ennis nie as 'n groot „redenaar" bestempel sou kon word nie, het hy egter wel die kuns verstaan om van hart tot hart te spreek en daar was dan ook met groot waardering deur die gemeente daarvan melding gemaak. [47])

Ook op die breër kerklike terrein het Ds. Ennis sy plek volgestaan. Vanaf 1906 tot 1909 was hy lid van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering en vanaf 1909 tot 1925 het hy ook op die Redaksie van **Die Almanak** gedien. [48]) Veral het hy hom vanaf 1909 besonder beywer vir 'n eie opleiding van predikante vir die Nederduitsch Hervormde Kerk en was hy vanaf 1909 tot 1912 en weer vanaf 1919 tot 1922 lid van die kuratorium. [49])

Ds. Ennis het 'n wye belangstelling gehad en het ook besonder belanggestel in sport soos krieket en rugby. [50]) By geleentheid is hy toe ook deur die „Rugby Football Club" van Klerksdorp uitgenooi om hulle vise-erepresident te wees. Ds. Ennis wou egter nie antwoord op hierdie uitnodiging voordat hy nie sy kerkraad ook die saak geraadpleeg het nie. Die kerkraad het egter beslis dat hulle nie ten gunste daarvan was dat hulle leraar hierdie posisie moes beklee nie. [51]) Die rede vir hierdie besluit word nie genoem nie.

Aangesien die gemeente Klerksdorp 'n baie groot gebied beslaan het, het dit veel van Ds. Ennis gevra. Hierby het gekom dat hy ook die gemeentelede van die kerk in Suid-Rhodesië en in Betsjoeanaland moes besoek. So het hy byvoorbeeld sewe besoeke aan Rhodesië gebring en het hy ook die eerste gemeentes aldaar gestig en hy het vir daardie gemeentes 'n goeie en mooi toekoms voorsien. [52]) Hy kan dus eintlik die vader van die Rhodesiese gemeentes genoem word. Met die koms van die ouderdom en die daarmee gepaardgaande swakker word van die liggaam was

47) **Gedenkboek Wyle Ds. P. W. Ennis,** bls. 21, en vgl. ook die berigte wat in Die Hervormer verskyn het soos byvoorbeeld **Die Hervormer,** 15 Mei 1918, bls. 12.
48) **Die Almanak van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika,** 1920. Vgl. ook S. Vermooten, **a.w.,** bls. 48.
49) **Gedenkboek Wyle Ds. P. W. Ennis,** bls. 17. S. Vermooten, **a.w.,** bls. 48.
50) Herman Guest, **Voortrekkerdorp,** P. 201.
51) **Kerkraadsnotule,** 6 April 1908.
52) **Die Hervormer,** 23 Januare 1929, bls. 160.

hy nie langer in staat om aan die eise wat aan hom gestel is, te voldoen. Daarom was hy verplig om sy emeritaat te aanvaar en het hy op 5, 6 en 7 Oktober 1928, afskeid geneem van die gemeente Klerksdorp. [53])

By hierdie geleentheid het die Kerkraad hom die volgende adres aangebied, waaruit die waardering en hoë agting spreek wat die Kerkraad en gemeente teenoor hom gekoester het: [54])

„Die Wel. Eerw. Heer Ds. Peter William Ennis, Herder en Leraar van die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Klerksdorp.

Weleerw. Heer,

Daar is 'n tyd van kom en daar is 'n tyd van gaan vir die mensekind, dog die mensdom sal aangaan tot die jongste dag, om opbouende en helaas, afbrekende werk voort te sit.

Laaslede September maand, 23 jaar gelede, die dag toe u bevestig werd as leraar en herder van Klerksdorp Ned. Hervormde Kerk, is nog vars in ons geheue, en die vreugde trillings van ons hart, wat daardie dag botoon gevoer het, is weer vandag aktief, omdat ons Hemelse Herder ons 'n man gestuur het soos u om die sorg van sy kudde waar te neem. 'n Man van wie met opregtheid kan gesê word: „Zie, 'n Israeliet in wien geen bedrog is". Nooit in al u dienstyd was daar 'n dag van dwarstrek tussen u en die kerkraad of gemeente. Die grootste harmonie van samewerking het altyd geheers, wat te danke was aan u voorbeeldige lewe, nederige houding en vaderlike vermanings, wat die agting en respek afgedwing het van die hele gemeente in besonder en van elkeen met wie u in aanraking gekom het in die algemeen.

Drie-en-twintig jaar is verby as 'n skadu, en u is genoodsaak helaas, om weens gebrek aan liggaamskragte, die herderstaf, wat u 42 jaar lank gedra het, tot eer en verheerliking van God die Vader, neer te lê. Hoe groot die smart ook al is om van ons onvergeetlike en dierbare herder afskeid te neem, sal ons die droef-

---

53) **Kerkraadsnotule,** 25 Julie 1928, en 5 Oktober 1928.
54) **Die Hervormer,** 8 Januarie 1929, bls. 151.

heid geduldig dra, en met Job sê: „Wat God doen is welgedaan".

Dierbare vader, hoe graag ons u nog langer wou gehou het as ons herder, gun ons u en u gade, wie u altyd so getrou bygestaan het in u moeilik en edele werk, die rus. U het 'n edel werk verrig en die voetspore wat u nalaat is navolgingswaardig, waarna u kinders en nakomelinge met trotsheid kan terug sien, as hulle die alombekende en beminde naam van **„Ennis"** waardig wil wees.

By al ons droefheid is dit nog 'n voorreg dat u ons nie vir goed gaan verlaat nie, maar hier in ons midde bly woon; en mag ons die hoop uitspreek dat, hoewel aan die aand van u lewe, u en u gade nog lank gespaar sal bly, om die gemeente van Klerksdorp by te staan met vaderlike vermanings en as die uur slaan, dat u moet vertrek na die Vaderland, die Herder van hemel en aarde u kan toeroep: „Kom gij getroue dienskneg, beërf die Koninkryk van die hemel wat vir u weggelê is, voor die grondlegging van die wêreld".

Vaarwel geliefde vader en moeder, ons gebede sal u altyd dra voor die troon van Gods genade; en mag Gods seën op u rus en Jesus liefdevolle arms u omhels en versterk totdat u die donker kille doodsvallei veilig deur is en die poorte van die Hemel ingaan".

Hierna volg die name van die dertien ouderlinge en dertien diakens wat die adres onderteken het. Ook die gemeentelede kon nie anders as om hulle hoë agting en waardering opskrif te stel nie, soos byvoorbeeld die volgende: [55])

„Hoe groot Ds. Ennis was, komen wij nu eerst goed achter. Hij was groot, en hoe langer wij van hem afscheid genomen hebben, hoe groter word hij. Hij was vol van liefde, gaarne dienende, en kinderlik nederig".

Dit was egter so dat Ds. Ennis ook met dank en waardering van sy **„aangenome"** kerk en gemeente kon spreek. Hy het gesê: [56])

„In mijn 23 jarige bediening in de Herv. Kerk hebben

---

55) **Die Hervormer,** 23 Mei 1929, bls. 259.
56) **Die Hervormer,** 8 Augustus 1928, bls. 50.

mij zekere dingen getroffen in deze kerk; en ik het God daarvoor gedankt!

Er is het kerkelijk conservatisme, dat een werksame kracht is. Dit juich ik van harte toe, en hoop dat het zoo zal blijven. Karakter vastheid zij ons motto in den arbeid voor die Kerk. Waar God aan Mozes segt: „Ik zal zijn, die ik zijn zal", dus een God van wien er ook geschreven staat: „dat bij Hem geen verandering is, of schaduw van omkering", dus een God, die altoos consequent optreedt; en waar ons gemoed ook nog maar is als dat onzer vaderen en alle vromen des Bijbels, daar heb ik de vaste overtuiging, dat zal onze Herv. Kerk heilaanbrengend zijn voor de zielen aan haar zorg toevertrouwd, zij den gouden midden weg zal moeten blijven bewandelen. En God's Woord voor haar zal blijven eene lamp voor haren voet, en licht op haar pad. En de Formulieren der Eenigheid blijven zullen de grondslag van haar leer en weg. God's weg voor ons in deze is een heel natuurlike weg. Het is zooals Prof. Drummond zei: „Een natuurlijke weg in de geestelijke wêreld".

Ik vind dan ook hier bij de Hervormden de geest van de stillen in den lande. Of zooals in den wandel uitgedrukt: „langsaam maar zeker". Ik vind dus in de Herv. Kerk zooals Dr. Andrew Murray het eens in de kerk te Wellington heeft uitgedrukt: „vruchten, door machine tot rijpheid geforceerd, blijven niet zoolang goed als vruchten, die op natuurlijke wijze aan die boomen rijp geworden zijn". Deze weg van de Hervormden is voor mij de enige veilige weg van tegenstand tegen al de afdwalende sectarische geesten, die machtig bezit nemen van het menschelijk inbeeldingsvermogen, en de dwalende op verkeerde wegen sturen. Iets anders dat mij, in mijn 23 jarige bediening heeft getroffen in de Herv. Kerk is de geest van liefde tegenover ander Protestantsche kerken. Men zou kunnen denken : „het gaat maar bij de Hervormden uit, op liefdelose beschuldigingen en kwalijk spreken tegen ons gelijk bij ons tegen hen".

„Hoe dankte ik God menigmaal, dat waar gewezen werd, in onze kerkelijke vergaderingen, op onchristelijke dingen tegen ons, van onze kerkedienaars maar

gedurig de aanmaning kwam om in den geest van Christus alle smaadheid te dragen; en alles in liefde maar toe te vertrouwen in de hand van God. Ik vind dan ook hierin onze waarborg voor het toekomst, nimmer op te treden as verklagers der Broederen".

Hierdie woorde van Ds. Ennis was sekerlik 'n goeie getuigskrif vir die Hervormde Kerk in die algemeen, maar dan ook vir die Hervormde Gemeente van Klerksdorp in die besonder.

Nadat Ds. Ennis emeritaat aanvaar het, het hy Klerksdorp nie verlaat nie maar daar gebly. Trouens reeds in 1926 het hy na sy eie huis, wat hy vir hom te Klerksdorp aangeskaf het, oorgetrek. [57]) Hy het dan ook tot aan sy dood nog weer dikwels voor die gemeente opgetree en veral ook dikwels met die bediening van sakramente en die bevestiging van huwelike baie gehelp. [58])

Op 31 Oktober 1932 is hy oorlede in die ouderdom van 77 jaar 1 maand en 8 dae en op 1 November 1932 is hy begrawe vanuit dieselfde kerk waar hy vir 23 jaar lank gestaan het as bedienaar van die Goddelike Woord. [59]) Vanweë die feit dat hy so 'n bekende en ook beminde persoon was, is hy onder blyke van groot belangstelling begrawe. Die begrafnisrede is uitgespreek deur Ds. P. J. J. Venter, terwyl ook Di. S. Vermooten, L. E. Brandt, W. P. J. Poen, J. G. M. Dreyer, D. H. G. Leverton van die Wesleyaanse Kerk en Ds. P. A. Theron van die Ned. Herv. of Ger. Kerk en Ouderling N. J. Campher aan die verrigtinge deelgeneem het. [60]) 'n Aantal van die Kerkraadslede het as draers opgetree. [61])

In 1933 het die kerkraad deur die uitgee van 'n gedenkboekie hulde gebring aan hulle ontslape leraar. Met die opbrengs uit die verkoop van hierdie gedenkboek is meegehelp aan die opmaak van die graf van Ds. Ennis. [62]).

Op versoek van die Kerkraad is die straat voor die kerkgebou deur die Munisipaliteit van Klerksdorp hernoem tot Ennisstraat ter ere van Ds. P. W. Ennis. [63])

---

57) **Kerkraadsnotule,** 25 September 1925.
58) **Kerkraadsnotule,** 18 Oktober 1929.
59) **Gedenkboek Wyle Ds. P. W. Ennis,** bls. 3.
60) **Gedenkboek Wyle Ds. P. W. Ennis,** bls. 3.
61) **Gedenkboek Wyle Ds. P. W. Ennis,** bls. 12.
62) Die Kerkraad het ook aan Ds. Ennis 'n pensioen van £10 per maand betaal en het dit na sy dood aan Mevr. Ennis, tot by haar dood betaal. Vgl. **Kerkraadsnotule,** 4 Maart 1933.
63) Vgl. **Kerkraadsnotule van** 29 Aug. 1936 en 4 September 1937.

Tydens die dienstyd van Ds. Ennis te Klerksdorp het daar groter bestendigheid en sekerheid in die lewe van die Nederduitsch Hervormde gemeente van Klerksdorp gekom.

In die eerste plek het die gemeente nou meer dikwels en ook meer gereeld eredienste gehad en dan ook intensiewer geestelike bearbeiding. Verder het ook ander sake wat tot op daardie stadium in 'n groot mate verwaarloos is, nou die nodige aandag gekry.

Wanneer daar presies met Sondagskool in die gemeente begin is, is nie duidelik nie, maar reeds so vroeg as 5 September 1903 is daar op 'n gemeentevergadering oor die Sondagskool gehandel. Nadat besware geopper is vanweë die feit dat met die Sondagskoolure die kerkbanke en kerkvloere asook die orreltjie verniel word, maar tog ook aan die anderkant gevoel is dat die Sondagskool wel moet voortgaan, is die volgende besluit geneem: [64])

> „Indien er Sondagschool in de Kerk gehouden wordt moet het wezen door onse Kerkeraad, en het moet dan ook de naam dragen van een Herv. Sondagschool".

Uit hierdie besluit blyk dit, dat die Sondagskool tot op daardie oomblik nie onder toesig van die Kerkraad plaasgevind het nie. Met hierdie besluit egter het die Kerkraad nou die verantwoordelikheid gekry vir die kategetiese onderrig van die kinders van die gemeente. Hierdie verantwoordelikheid is dan ook deur die Kerkraad aanvaar en so, goed moontlik nagekom. [65])

Ook wat die onderwys aanbetref het die kerkraad veel belangstelling getoon. Nie alleen het hulle die kerkgebou en die sogenaamde „Hulpsgebou" as skoollokale beskikbaar gestel nie, maar ook het hulle samewerking in verband met die Christelik-Nasionale Onderwys gesoek. In hierdie verband het die Kerkraad dan ook 'n kommissie bestaande uit Ds. P. W. Ennis, Ouderling F. W. Ernst en Diaken B. H. Swart aangewys om :-

> „de C.N.O. Commissie van Klerksdorp te ontmoeten om zaken op zoodanig voet te krygen voor zamenwerking". [66])

---

64) **Notule Gemeentevergadering,** 5 September 1903.
65) Daar is gereeld Sondagskoolsuperintendente uit die Kerkraad aangestel wat ook die Kerkraad op hoogte van sake moes hou. Vgl. bv. **Kerkraadsnotule,** 25 Augustus 1917, en 3 November 1934.
66) **Kerkraadsnotule,** 25 Desember 1905.

Die gemeente het ook nou sy eerste orreliste kon aanstel in die persoon van Mej. M. Ennis, een van die dogters van Ds. Ennis. Die salaris van die orreliste is vasgestel op £3 per kwartaal, waar dit vir baie jare sou bly. [67]) Sy is in 1917 tydelik opgevolg deur haar suster Mej. E. Ennis en het later weer as Mevr. M. Blom die gemeente tot in 1941 gedien. In 1941 het sy bedank en is opgevolg deur Mev. S. M. B. Venter, wat nie lank orreliste gebly het nie en opgevolg is deur Mej. E. Ennis wat vir baie jare die gemeente as orreliste sou dien. [68]).

Die orreltjie wat gebruik was, was 'n twee manuaal orrel wat met die hand gepomp moes word. [69]) Die Kerkraad het ook 'n „Blaasbalktrekker" aangestel teen 'n vergoeding van 15/- (R1.50) per kwartaal. [70]) Ook hierdie bedrag sou vir baie jare op 15/- bly staan. Hoewel daar by geleentheid 'n verhoging deur een van die blaasbalktrekkers gevra is, is dit van die hand gewys vanweë die „sware tyd". [71])

Inderdaad was dit so dat vir feitlik die gehele dienstyd van Ds. Ennis en selfs nog later, die Kerkraad telkens gekortwiek is in die uitvoering van planne wat hulle op die oog gehad het, vanweë die gebrek aan die nodige fondse wat veroorsaak is deur die „sware tye" wat die gemeente deurgemaak het. Nie alleen was dit die kerkskuld wat betaal moes word en wat swaar op die gemeente gedruk het nie, maar dit was veral 'n probleem om jaarliks die traktement bymekaar te bring. So het dit byvoorbeeld gebeur dat die Kerkraad op 27 Julie 1907 in Buitengewone vergadering moes byeenkom op planne te beraam om £212.10.7, wat nog aan Ds. Ennis verskuldig was, aan hom te betaal. [72]) Daar is toe besluit om een van die stukke grond van die kerk te verkoop om die traktement bymekaar te bring. Dit was egter net van tydelike hulp en daar is telkens maar op Kerkraadsvergaderings gekla dat te min predikant-salaris ontvang is. [73]) Daar het egter tog ook die geleenthede voor-

---

67) **Kerkraadsnotule,** 2 April 1906.
**Kerkraadsnotule,** 3 April 1931.
68) Vgl. **Kerkraadsnotule,** 25 Augustus 1917, **Kerkraadsnotule,** 2 Augustus 1941 en 4 Oktober 1941.
69) **Kerksraadsnotule,** 2 April 1906. Die gemeente het toe die nuwe kerk gebou is,vir 4 jaar met die ou orrel klaargekom. Nadat die gemeente die kerkskuld afbetaal het, het hulle op 26 Junie 1949 'n groot orrel ingebruik geneem by welke geleentheid Mnr. Willem Mathlener ook 'n orreluitvoering gegee het.
70) **Kerkraadsnotule,** 2 April 1906.
71) **Kerkraadsnotule,** 13 April 1928.
72) **Kerkraadsnotule,** 27 Julie 1907.
73) Vgl. byvoorbeeld, **Kerkraadsnotule,** 23 April 1913.

gekom dat die Kerkraad besluit het om die salaris van Ds. Ennis te verhoog [74]).

Wat die probleem van die predikantsalaris vir die gemeente ietwat verlig het, was die feit dat die gemeente weer 'n kombinasie met die gemeente Venterskroon kon aangaan. Die gemeente te Venterskroon wat in 1888 gestig is en in 1889 sy eerste kerkgebou, ingewy deur Ds. Goddefroy, gekry het, het reeds gedurende die dienstyd van Ds. A. Lagerwey in kombinasie met Klerksdorp, Volksrust en Heidelberg gestaan. [75]). Met die afsterwe van Ds. Lagerwy is hierdie kombinasie egter ontbind.

Op 'n buitengewone Kerkraadsvergadering van 3 Junie 1908 het die Kerkraad van Klerksdorp 'n kommissie van die gemeente Venterskroon bestaande uit Ouderlinge L. Janse van Vuuren en D. H. Hatting, diaken I. D. Barnard en Broeder J. J. Swart, te woord gestaan in verband met 'n versoek van die gemeente Venterskroon dat Ds. P. W. Ennis hulle konsulent moet wees. [76]). Nadat die saak bespreek is, is daar deur die Kerkraad tot die volgende besluit geraak:-

> „Dat deze Kerkeraad van de Ned. Herv. Gemeente Klerksdorp er meer voor is dat er eene combinatie zal bewerkt worden en dat intusschen hij toestemming geeft aan Ds. P. W. Ennis als Consulent van Venterskroon op te treden". [77]).

Die kombinasie het toe wel tot stand gekom en het bly bestaan tot die uittrede van Ds. Ennis uit die bediening. Vanweë die feit dat Venterskroon nou ook 'n deel van die predikantssalaris bygedra het, het dit vir Klerksdorp in hierdie verband heelwat verligting gebring. [78]). Die voorwaardes in verband met hierdie kombinasie was naamlik dat Venterskroon jaarliks £60 (R120.00) bydra tot die predikantsalaris, waarvoor Klerksdorp dan aan hulle vyf Sondae per jaar afgestaan het vir dienste. [79]). Selfs hierdie hulp was in tye toe die gemeente swaar getref is vanweë droogtes en ander rampe, nie genoeg nie. By sulke geleenthede het dit egter gebeur dat Ds. Ennis die gemeente

---

74) **Kerkraadsnotule,** 10 Januarie 1920.
75) Vgl. P. J. J. Venter, **a.w.,** bls. 107.
76) **Kerkraadsnotule,** 3 Junie 1908.
77) **Kerkraadsnotule,** 3 Junie 1908.
78) Vgl. **Kerkraadsnotule,** 9 Januarie 1909 en **Notule van Buiten-** gewone **Kerksraadsvergadering,** 6 Oktober 1917.
79) Vgl. **Die Hervormer,** 15 Oktober 1909, bls. 2.

tegemoet gekom het en tot £60 (R120.00) van sy salaris afgestaan het. [80]).

Behalwe deur die verhuur of verkoop van kerklike eiendomme, is die kerklike fondse verkry van offergawes wat deur die gemeentelede gemaak is. Omdat die inkomste so verkry selde genoeg was om die uitgawes te dek, is die fondse verder aangevul deur gereelde gemeentelike verkopings. [81]). Veral om bydraes te kon maak aan die opleidingsfonds vir Predikante, is gereeld sulke verkopings gehou. [82]).

Omdat kontantgeld ook maar skaars was, het die Kerkraad met 'n versoek na die gemeente gegaan om hulle bydraes te lewer in die vorm van vee of gesaaides. So het die Kerkraad op 12 Oktober 1923 die volgende twee besluite geneem :- [83])

1. „dat elke huisgesin een vaars voor Kerk te geven. Vaars blijf in besit van huisgesin. Slegs de aanteel sal door kerk verkoop wordt. Die geen beest besit kan schapen geven. Het vee sal worden gebrandmerk door een geregistreerde brandyser op naam van onse kerk".
2. „ . . . . vrywillig elk lid een morg mielies te geven voor Kerk".

Aan hierdie twee versoeke het die gemeente gehoor gegee en dit het in later jare die gemeente geweldig baie gehelp en was vir die gemeente 'n goeie bron van inkomste. Daar is dan ook gereeld veeverkopings en „mieliekollektes" gehou. [84]).

Met die indeling van die Nederduitsch Hervormde Kerk in drie Ringe in 1909, naamlik die Noordelike, Oostelike en Westelike Ring, het Klerksdorp onder die Westelike Ring geval. In die paastyd van 1913 het die Westelike Ring vir die eerste maal te Klerksdorp sitting gehad. [85]). Omdat dit vir die gemeente 'n gebeurtenis van besondere betekenis was, is daar besluit dat die Kerkgebou heeltemal skoongemaak en afgewit moes word. [86]). Op hierdie Ring-

80) **Die Hervormer,** 15 November 1923, bls. 12.
81) Vgl. byvoorbeeld, **Kerkraadsnotule,** 18 November 1916.
82) **Kerkraadsnotule,** 15 Januarie 1912.
83) **Kerkraadsnotule,** 12 Oktober 1923, en **Die Hervormer,** 15 November, 1923, bls. 12.
84) Vgl. **Die Hervormer,** 28 Februarie 1934, bls. 30.
85) **Die Hervormer,** 15 Mei 1913, bls. 1.
86) **Kerkraadsnotule,** 11 Januarie 1913.

vergadering is Ds. Ennis as Voorsitter van die Ring verkies. [87]).

Die volgende geleentheid waarop die Westelike Ring weer te Klerksdorp vergader het, was in die jaar 1924. [88]). In 1928 het die Westelike Ring spesiaal te Klerksdorp vergader ter ere van Ds. Ennis, wat in daardie jaar afgetree het, om dan ook van hom afskeid te neem. Hierdie was dan ook 'n besondere Ringsvergadering. Die Ringsitting het op Maandag, 16 April 1928, 'n aanvang geneem. Die afgevaardigdes het egter reeds vanaf Vrydag die 13e April begin opdaag en die verskillende Ringspredikante het dan ook beurtelings voorgegaan in eredienste wat reeds op Vrydagaand 'n aanvang geneem het. [89]). Daar is selfs deur die Ringspredikante in die Verenigde Gemeentes van Klerksdorp en Haartebeestfontein gepreek.

Met die totstandkoming van die verskillende Ringe in 1909 was een van die take wat deur die Ringsvergaderings aangepak is, die duideliker vasstelling van die grense van die verskillende gemeentes wat tot op daardie stadium maar baie vaag was. Dit het egter met heelwat protes gepaard gegaan en ook die Kerkraad van Klerksdorp het onder die protesterendes getel. [90]) Dit het tot gevolg gehad dat daar besluit is dat die lidmate wat op die grense tussen twee gemeentes gewoon het, die keuse gehad het na watter een van die twee gemeentes hulle wou gaan.

Die eerste Wêreldoorlog van 1914 - 1918 wat aanleiding was vir die Rebellie in Suid-Afrika in 1914 en daarmee gepaardgaande beroeringe, het ook te Klerksdorp weerklank gehad en ook heelwat bitterheid veroorsaak. Nie alleen moes die Nagmaalsvieringe van die gemeente by geleentheid afgestel wod nie, [91]) maar ook het baie van die lidmate mekaar nie meer gegroet nie en ook nie meer die Kerk besoek nie. [92]). Dit was alleen die besadigde en beredeneerde optrede van Ds. Ennis en die Kerkraad, wat na die beswaardes kommissies uit die Kerkraad gestuur het sodat hulle hul besware kon lug, wat voorkom het dat die gevoelens so hoog opgevlam het dat dit ernstige gevolge gehad het. [93])

---

87) **Die Hervormer**, 15 Mei 1913, bls. 1.
88) **Kerkraadsnotule**, 12 Januarie 1924.
89) **Die Hervormer**, 8 Mei 1928, bls. 245. Hierdie sitting van die Westelike Ring was ook die laaste sitting van hierdie betrokke ring aangesien daar in 1928 'n nuwe ringsindeling gemaak is en daar vyf ringe in plaas van drie tot stand gekom het.
Vgl. **Die Hervormer**, 23 Oktober 1928, bls. 97 v.v.
90) Vgl. **Kerkraadsnotules**, 3 Julie 1910 en 3 Oktober 1910.
91) **Kerkraadsnotule**, 3 April 1914 en Vgl. ook **Die Hervormer**, 15 Okt. 1914, bls. 1.
92) **Kerkraadsnotule**, 18 November 1916.
93) **Kerkraadsnotule**, 18 November 1916.

Aan die anderkant het hierdie beroeringe tog oog 'n amusante sy gehad. So het een van die broeders ernstig beswaar gehad: [94])

„Dat met het Bazaar in Oct. 1915 een Nationaal koek werd opgeveild".

Die groot griepepidemie van 1918 - 1919 het ook te Klerksdorp sy tol onder die lidmate van die Hervormde Gemeente geeis en vele huisgesinne in rou gedompel. Ook kerklike werk is erg in die wiele gery deur die griep. [95]) Ds. Ennis het egter in hierdie donker dae sy gemeente baie trou bygestaan en het orals 'n helpende hand gereik en 'n vertroostende woord gespreek. Die Kerkraad het dan ook op 'n Kerkraadsvergadering van 11 Januarie 1919 'n spesiale mosie van dank teenoor Ds. Ennis aanvaar. [96]).

In daardie dae was dit die gebruik dat die predikante van die verskillende gemeentes mekaar dikwels met Nagmaalsvieringe gehelp het. So het daar ook te Klerksdorp nie alleen verskillende predikante van die Nederduitsch Hervormde Kerk nie, maar selfs ook predikante uit die Nederduits Hervormde of Gereformeerde Kerk Ds. Ennis met Nagmaalstye gehelp. Die verskillende predikante uit die Hervormde Kerk wat ook te Klerksdorp opgetree het was onder andere Di. J. van Belkum, C. W. du Toit, J. J. Kuhn, S. Vermooten, D. F. Erasmus, J. G. M. Dreyer, P. van Drimmelen, W. J. Poen, G. E. Alers, Prof. Dr. J. H. Greyvenstein, en Prof. Dr. S. P. Engelbrecht. [97]).

Uit die Ned. Herv. of Ger. Kerk het Di. J. J. Ackerman, J. W. G. Strasshein, Ds. Krige van Bothaville en P. A. Theron van Klerksdorp ook in die Hervormde Kerk Klerksdorp opgetree. [98]).

Interessant is dit om daarop te let dat die eerste predikant wat te Klerksdorp in Afrikaans gepreek het Ds. D. F. Erasmus van Ventersdorp was. Dit het naamlik gebeur dat hy op 2 en 3 April 1927 Ds. Ennis behulpsaam was met die Nagmaalsvieringe. By hierdie geleentheid het hy toe twee preke in Afrikaans gehou. Die skriba, Ouderling Nico

---

94) **Kerkraadsnotule**, 18 November 1916.
95) **Kerkraadsnotule**, 11 Januarie 1919.
96) **Kerkraadsnotule**, 11 Januarie 1919.
97) Vergelyk die verslae in verband met die gemeentelike Nagmale wat in **Die Hervormer** van tyd tot tyd verskyn het.
98) Vgl. **Die Hervormer**, Die verhouding tussen die Hervormde Gemeente van Klerksdorp en die Ned. Herv. of Ger. Gemeente Klerksdorp was besonder goed en daar is dikwels oor en weer deur die predikante gepreek.

Campher het hieroor in Die Hervormer geskryf : [99]).

> ,,Wij danken Ds. Erasmus voor zijn overkomst en mooie preken die veel indruk maakten. Twee van zijn preken waren in Afrikaans en als de Ds. bid of dankt dan zegt hij niet jou en jij maar U voor de Godheid en dit was opvallend; dit betekent hoge achting voor de Godheid U te zeggen, en nie jij of jou".

Met die uittrede van Ds. Ennis uit die Evangeliebediening in Oktober 1928, is ook 'n veelbewoë tyd in die lewe van die gemeente afgesluit. Waar die gemeente na 1902 uit die stof moes opstaan, en verder langs die pad nog vele teenslae ondervind het, het die gemeente nou weer sterk geword en vooruitgegaan. Sodanig was die groei in die gemeente dat dit reeds in 1926 begin duidelik word dat die kerkgebou ruimer gemaak sou moes word om aan die gemeente met Nagmaalstye almal sitpleke te bied [100]). Wat die Kerkraad dan ook op die oog gehad het was om die kerkgebou met twee vlerke na die sye so te vergroot dat dit aan 900 mense sitplek kon bied. [101]).

Hoewel dit nog 'n hele paar jaar sou duur voordat uitbreidings aan die Kerkgebou gemaak sou word, gee hierdie voorneme van die Kerkraad in 1926 tog 'n aanduiding van die groei en ontwikkeling wat wel plaasgevind het, en wat verwag is.

---

99) **Die Hervormer,** 23 April 1927, bls. 262.
100) **Die Hervormer,** 15 April 1926, bls. 209 v.v.
101) **Die Hervormer.** 15 April 1926, bls. 209 v.v.

## DIE DIENSTYD VAN DS. P. J. J. VENTER TOT DIE INWYDING VAN DIE NUWE KERKGEBOU

Hoewel daar vir die gemeente nog baie moeilike jare voorgelê het, veral veroorsaak deur die ernstige droogte en depressie wat in die vroeë dertigerjare die hele land getref het, het die gemeente tog nou stewig gestaan en kon ondanks die vele probleme voortgebou word aan die goeie werk wat reeds gedoen is. Groei en vooruitgang was daar dan ook. Die getalle het sondanig gegroei dat daar nie alleen veranderings aan die kerkgebou aangebring moes word om meer sitplekke beskikbaar te stel nie, maar daar moes selfs oorgegaan word tot die afstigting van twee selfstandige gemeentes in die loop van die dertigerjare. As gevolg van die feit dat daar ook gedurende die laaste deel van die dertigerjare weer op groot skaal met die ontginning van goud in die omgewing van Klerksdorp begin is [1]) en die gevolglike toevloei van mense, het die getalle van die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Klerksdorp ook aansienlik toegeneem met die gevolg dat nie anders gehandel kon word as om ook 'n nuwe en groter kerkgebou op te rig nie.

Hierdie getalle aanwas het gedurende die veertigerjare voortgeduur en sneller toegeneem, met die gevolg dat die Gemeente Klerksdorp later nog heelwat afstigtings van selfstandige gemeentes kon maak.

Intussen het die toestand van die reeds verweerde pastorie so versleg, dat die Kerkraad aandag moes gee aan reparasies of aan die bou van 'n nuwe pastorie.

Na die aanvaarding van emeritaat deur Ds. Ennis het die gemeente vir meer as 'n jaar vakant gebly. Gelukkig vir die gemeente egter het Ds. Ennis te Klerksdorp bly woon en het hy die noodsaaklikste dienste vir die gemeente verrig. [2]) Op 2 Februarie 1929 is Ds. T. F. J. Dreyer van Standerton beroep teen 'n traktement van £500 per jaar. [3]) Hoewel hierdie beroep nie geslaag het nie, was die gemeente gelukkig dat die tweede beroep wel geslaag het

1) **Klerksdorp Myngebied,** bls. 23 v.v.
2) **Kerkraadsnotule,** 18 Oktober 1929.
3) **Kerkraadsnotule,** 2 Februarie 1929.

toe Ds. P. J. J. Venter van Johannesburg op 19 Oktober 1929 beroep is. [4]).

Ds. en Mev. Venter is deur die gemeente Klerksdorp op Vrydag, 17 Januarie 1930 in hulle nuwe gemeente ontvang. Die bevestiging van Ds. Venter het plaasgevind op Vrydagaand om 8 uur en is waargeneem deur die konsulent



**Ds. P. J. J. Venter en eggenote. Die toga wat hy om het, was 'n geskenk deur die susters van die gemeente Klerksdorp.**

Ds. L. E. Brandt. Saterdagoggend om 10.00 vm., is Kerkraadsvergadering gehou en die middag om 3.00 nm., Voorbereidingsdiens, terwyl Ds. Venter sy intreepreek op Sater-

4) **Kerkraadsnotule,** 18 en 19 Oktober 1929.

dagaand om 8.00 nm., gelewer het. [5]) Hier het Ds. Venter gearbei tot in 1944 toe hy 'n beroep na die gemeente Makwassie aangeneem het.

**Pieter Johannes Jacobus Venter** [6]).

Pieter Johannes Jacobus Venter is in die distrik Marico gebore op 18 Desember 1892 en is in April 1893 deur Ds. J. van Belkum te Zeerust gedoop.

As gevolg van moeilike omstandighede en die uitbreek van die die Tweede Vryheidsoorloglog het hy eers op 10 jarige leeftyd begin met sy skoolopleiding in 'n C.N.O. skool.

Teen 1912 is hy na die Potchefstroomse Universiteit waar hy begin het met sy teologiese opleiding. Hoewel hy van voorneme was om sy studies in Nederland te gaan voltooi, kon hy dit nie doen nie. Met die ontstaan van 'n eie opleiding van die Nederduitsch Hervormde Kerk te Pretoria het hy daarheen gegaan en onder Prof. Dr. J. H. Greyvenstein sy studies voortgesit. In 1920 lê hy sy finale eksamen met goeie gevolg af en nadat hy beroepbaar gestel is, neem hy 'n beroep na Lichtenburg aan waar hy op 18 Junie 1921 deur Ds. D. F. Erasmus as predikant georden is. Vandaar vertrek hy na Delarey in 1923, Zeerust in 1927, Johannesburg 1929 en Klerksdorp 1930. Vanaf Klerksdorp is hy na Bosmansrust (Makwassie) in 1944, Roodepoort 1949, Oos-Londen 1952 en Parys/Venterskroon 1955 waar hy op 16 Junie 1963 emeritaat aanvaar het. Ds. P. J. J. Venter is op 22 Julie 1922, in die huwelik bevestig met Margaret Elizabeth Bartie Hamman. Uit hierdie huwelik is vier seuns en 'n dogter gebore, van wie die oudste ook predikant geword het.

Sy bereidheid tot diens en sy liefde vir sy kerk kon hom nie laat stilsit nie. Nadat hy 15 maande emeritus was het hy dan ook verklaar :-

> „Ek is nou gedurende 15 maande, rustende; maar het nog maar tien Sondae gerus Mens kan eenvoudig nie só opeen loskom uit die gang van die Heilige Bediening, wat oor 'n tydperk van oor veertig jare strek nie. Mens

5) **Die Hervormer,** 1 Januarie 1930, bls. 154.
**Die Hervormer,** 16 Februarie 1930, bls. 189.
6) P. M. Smith, **Ds. en Mev. P. J. J. Venter,** Artikel in die Almanak van die Nederduitsch Hervormde Kerk, 1965, bls. 63 v.v.

is gevange geneem deur 'n liefdevolle Mag, wat stilsit onmoontlik maak. En as die tyd vir die openbare Erediens aanbreek, dan dring die waarheid hom op : daar is nog sóveel te doen vir die Meester in Sy ewige Koninkryk en die Kerk, . . . . en ek het nog so min gedoen". [7]).

Dit is tiperend van Ds. Venter. Hy het hom altyd met besondere liefde, ywer en toewyding aan sy taak gewy. Hierdie sterk roepingsbewustheid en gedrongenheid deur die Evangelie het hom dan ook daartoe gebring om nog weer die herderstaf op te neem as pastorale sorg in die gemeente VanderBijlpark-Oos.

Van Ds. P. J. J. Venter kan as prediker tereg gesê word :

„Ds. Venter bring die Evangelie op 'n eie wyse wat 'n ander nie moet probeer nadoen nie. Net Ds. Venter slaag daarin. 'n Ander sal óf misluk óf in die moeilikheid beland. By Ds. Venter slaan dit in en word dit waardeer en onthou. Dit is sy besondere begaafdheid om beeldspraak in te span sodat elkeen verstaan wat hy wil sê". [8])

Maar al het Ds. Venter nou sy eie manier van prediking gehad tog het hy baie duidelik blyke daarvan gegee dat hy tog wel deeglik kennis gehad het van die Bybelsreformatoriese teologie.

Ook op Klerksdorp het ds. Venter sy besondere talente nie begrawe nie, maar met toegeneëntheid en ywer gewerk in diens van die gemeente, met die gevolg dat gedurende sy dienstyd ook veel deur die gemeente tot stand gebring kon word.

Interessant is dit om daarop te wys dat Ds. Venter 'n eie motorkar gehad het in teenstelling met Ds. Ennis wat nog per kar en perde gereis het. [9]). Die reis per motor was egter tog ook nog 'n beproewing en Ds. Venter het self oor die reise gesê :-

„Die vervoer was per perde- of donkiekar en hier en daar 'n „Tin Lizzy Ford" wat toe eers op die platteland

7) P. M. Smith, a.w., bls. 65–66.
8) P. M. Smith, a.w., bls. 65.
9) **Kerkraadsnotule,** 18 Januarie 1930.

sy verskyning gemaak het. Brandstof was 5/- (50c) per gelling in viergelling blikke en omdat motorhawens skaars was, moes 'n kar met twee sulke blikke gewoonlik saam gekarwei word. Die spoed van 30 myl per uur was die hoogste en selfs as gevaarlik beskou, want sandkolle in die paaie was die plek waar Fordjie probeer het om sy las af te skud en om te draai huis toe" [10])

Kort na die aankoms van Ds. P. Venter op Klerksdorp, het die gemeente van Venterskroon op 4 April 1930 gevra dat weer 'n kombinasie tussen Klerksdorp en Venterskroon tot stand gebring moes word aangesien die kombinasie in 1928 met die uittrede van Ds. Ennis verval het. [11]) Die voorwaardes waarop ooreengekom is, was dat Venterskroon £75 (R150.00) moes bydra tot die predikantssalaris waarvoor hulle in ruil die dienste van Ds. Venter gekry het vir vier nagmale per jaar, twee gewone Sondae en huisbesoek [12]). Hierdie kombinasie het bly voortbestaan tot 1 Januarie 1937 en is toe ontbind. [13]) Ds. Venter het egter steeds die gemeente as konsulent bly bearbei. Netsoos gedurende die dienstyd van Ds. Ennis het hierdie kombinasie nie alleen vir die gemeente Venterskroon veel beteken nie, maar dit het veral ook die gemeente Klerksdorp gehelp om die predikant makliker te dra, veral gedurende die moeilike droogte- en depressiejare.

Op Saterdagaand die vierde Oktober 1930, net na afloop van die voorbereidingsdiens, het die Kerkraadsvroue 'n silwer nagmaalservies te waarde van £31 (R62.00) aan die Kerkraad oorhandig. [15]) Daar is toe besluit om die nagmaalsbekers wat reeds in 1882 deur die heer Thomas Leask aan die gemeente geskenk is nou aan die afdeling van die gemeente in die Oranje Vrystaat te skenk. [16]) Blykbaar was niemand meer bewus van die feit dat die Nagmaalservies 'n skenking aan die gemeente was nie. Eers in Julie 1939, het die Kerkraad ontdek dat die Nagmaalservies 'n skenking van Thomas Leask was. [17]). Hierop het hulle toe per brief 'n versoek gerig tot die gemeente van Bothaville

---

10) P. J. J. Venter, **Herinneringe uit 'n dienstyd van 40 jaar, 1921-1961**, artikel in die Almanak van die Ned. Herv. Kerk, 1961, bls. 50.
11) **Kerkraadsnotule,** 4 April 1930.
12) **Kerkraadsnotule,** 5 April 1930.
13) **Kerkraadsnotule,** 29 Augustus 1936.
14) P. J. J. Venter, **Venterskroon,** bls. 108.
15) **Kerkraadsnotule,** 4 Oktober 1930.
16) **Kerkraadsnotule,** 4 Oktober 1930.
17) **Kerkraadsnotule,** 1 Julie 1939.



Kerkraad van die Gemeente Klerksdorp in die tyd van Ds. P. J. J. Venter. Foto geleen deur Ouderling Piet Coetzee.

om onder die omstandighede die nagmaalservies aan hulle terug te gee waarvoor die gemeente Klerksdorp aan Bothaville 'n nuwe nagmaalservies sou gee. [18]) Gelukkig was Bothaville bereid om die nagmaalservies aan hulle terug te gee. Die twee bekers is toe in die konsistorie in 'n spesiale kassie weggesluit.

Dit het nou begin duidelik word dat die pastorie nie meer aan die vereistes voldoen nie en dat daar ernstige aandag aan gegee moes word om 'n nuwe pastorie te bou. Vanweë moeilike jare wat nou vir die gemeente aangebreek het, is egter afgesien van die idee om 'n nuwe pastorie te bou en is die ou pastorie alleen gerepareer. [19]) Op 31 Augustus 1935 het die Kerkraad egter besluit om wel 'n nuwe pastorie te laat aanbou teen 'n bedrag van £1,500 (R3,000) soos getender deur die heer G. J. B. Coetzer. [20]) Hoewel daar by vele gemeentelede ernstige bedenkinge en besware bestaan het in verband met die bou van 'n nuwe pastorie het die gemeente tog die planne van die Kerkraad goedgekeur. [21]).

Die bouplanne vir die oprigting van die nuwe pastorie is egter weer op die lange baan geskuif toe Ds. Venter ingewillig het om die gemeente tegemoet te kom en in die ou pastorie te bly op voorwaarde dat die pastorie goed gerepareer sou word. [22])

Die rede waarom die Kerkraad nie sondermeer die bou van 'n nuwe pastorie wou aanpak nie, was vanweë die feit dat die gemeente nou weer die swaar jare van droogte en depressie beleef het en ook omdat dit dringend nodig geword het om die kerkgebou so te verander dat aan meer mense sitplek gebied sou word. [23]) Veral die droogte en depressie het swaar op die gemeente gedruk en die gemeente finansieël baie swaar laat leef. So moeilik was tye dat die Kerkraad by geleentheid selfs aan Ds. P. Venter gevra het om £100 (R200) van sy salaris te laat vaar. [24]) Oor hierdie moeilike jare wat die land, Kerk en ook die gemeente van Klerksdorp beleef het, het Ds. P. Venter onder andere gesê :

„Soms is die maandelikse traktement saamgestel uit

---

18) **Kerkraadsnotule**, 20 Januarie 1940.
19) **Kerkraadsnotules**, 2 November 1935, 5 Desember 1935, 3 April 1936.
20) **Kerkraadsnotule**, 31 Augustus 1935.
21) **Notule van die gemeentevergadering**, 5 Oktober 1935.
22) **Notule van Gemeentevergadering**, 4 Oktober 1930.

kontant, 'n slagskaap of ander produkte want dit was die tyd van „sprinkane" en droogte en die eerste depressiejare na die Eerste Wêreldoorlog". [25]).

Die ander saak wat in hierdie tyd dringend aandag moes kry was die kerkgebou. Nie alleen wat dit nodig om herstellings aan die kerkgebou te laat doen nie, maar dit het steeds duideliker geword dat die kerkgebou te klein geword het en dat uitbreidings gemaak sou moes word of 'n nuwe kerk gebou sou moes word. [26]) In 1931 het die gemeente naamlik 400 huisgesinne, 993 lidmate en 1960 siele getel. [27]). Voorlopig is egter besluit om die bestaande kerkgebou te vergroot en nie om 'n nuwe kerkgebou op te rig nie.

Op 'n gemeentevergadering van 5 April 1930 is op voorstel van broeder W. Wilkens gesekondeer deur A. Pienaar besluit om die kerkgebou te vergroot. [28]). Die Kerkraad het van die gemeente nou opdrag gekry om 'n bouplan op te trek en voor die gemeente te lê. Op dieselfde gemeentevergadering is daar ook 'n lys omgestuur waarop beloftes vir die boufonds gemaak kon word en dit het 'n bedrag van £285 (R570.00) opgelewer. [29]).

Op 4 Oktober 1930 is besluit om die vergroting van die Kerkgebou vir 'n onbepaalde tyd uit te stel en die gekollekteerde boufonds weer terug te gee. [30]). Die rede vir hierdie besluit was die feit dat die fondse wat vir hierdie doel geskenk is, by verre nie aan die verwagtings voldoen het nie. [31])

Op dieselfde gemeentevergadering van 4 Oktober 1930 is 'n wenk van Ds. P. J. J. Venter opgevolg en is deur die gemeente aan die Kerkraad opdrag te gee om die moontlikheid te ondersoek om 'n galery in die kerk te laat insit en 'n volledige stel nuwe banke. [32]) As gevolg van die moeilike jare van droogte en depressie het hierdie planne ook geruime tyd gesloer. Dit het dan eers weer op 'n Kerkraadsvergadering van 10 Februarie 1934 gebeur dat oor

23) **Kerkraadsnotules,** 10 Februarie 1934 en 1 September 1924.
24) **Kerkraadsnotule,** 3 Junie 1933.
25) P. M. Smith, **a.w.,** bls. 64.
26) Vgl. **Kerkraadsnotule,** 25 Julie 1928 en **Notule van die Gemeentevergadering,** 5 April 1930.
27) **Kerkraadsnotule,** 3 Oktober 1931.
28) **Notule van die Gemeentevergadering,** 5 April 1930.
29) **Notule van Gemeentevergadering,** 5 April 1930.
30) Vgl. **Kerkraadsnotule,** 6 Sept. 1930 en **Notule van Gemeentevergadering,** 4 Okt. 1930.
31) **Kerkraadsnotule,** 6 Sept. 1930.
32) **Notule van Gemeentevergadering,** 4 Okt. 1930.

die voorgestelde reparasies gepraat is, toe op voorstel van ouderling Campher besluit is om die kerkbeeste te verkoop en so die nodige fondse te verkry om die werk te finansier. [33]). Hierop is tenders gevra en die van die here T. J. van Heerden en D. van Rensburg wat £437. 14. 8 (R875.48) bedra het, is aangeneem en daar kon 'n begin gemaak word met die werksaamhede [34]). Die kerkgebou kon toe weer heringebruik geneem word op die sesde Oktober 1934. [35]) Ds. P. A. Theron van die plaaslike Ned. Herv. of Gereformeerde Kerk het saam met die hele kerkraad van sy gemeente die herinwyding bygewoon. Met die uitbreidings wat aangebring is, is daar voorlopig 'n oplossing bewerk vir die huisvesting van die gemeente met eredienste en veral nagmaalstye.

In 1933 kon ook Klerksdorp gemeente die Bybel in Afrikaans in gebruik neem. Netsoos elders in die land was ook te Klerksdorp aanvanklik heelwat teenkanting en bedenkinge teen die Bybel in Afrikaans. Ook te Klerksdorp was daar diegene wat, soos Ds. Venter dit gestel het, geredeneer het :-

> „Ons Volk het die Ou Hollandse Bybel van die begin der wêreld af". [36]).

Ouderling Campher het dan ook, bewus van al die bedenkinge, in 'n skrywe in Die Hervormer, gemaan tot versigtigheid om tog nie op kerklike gebied ontevredenheid te veroorsaak nie. Hy het verder ook verwag dat wanneer ook die Psalm- en Gesangboek in Afrikaans vertaal sou word, dit verwarrend sou wees wanneer party Afrikaans sou sing en die wat daarmee nie gediend was nie Hollands. Met die volgende vermaning het hy dan ook sy skrywe afgesluit :-

> „Onze kerk heeft besloten Afrikaans, maar laten wij vroegtijdig voorzichtig zijn. Als er moeilikheid komt, duurt het zoo lang met zovele onaangenaamheid". [37])

Mettertyd egter het ook te Klerksdorp die teenkanting verdwyn en is die Bybel in Afrikaans aanvaar en ook in die huise gebruik vir die daaglikse huisgodsdiens.

---

33) **Kerkraadsnotule,** 10 Februarie 1934.
34) **Kerkraadsnotule,** 30 Junie 1934.
35) **Die Hervormer,** 29 Augustus 1934;
en **Die Hervormer,** 31 Oktober 1934.
36) P. J. J. Venter, **Herinneringe,** bls. 52.

Netsoos Ds. Ennis voor hom, het ook Ds. Venter gedurende die dertiger jare verskeie besoeke aan Rhodesië gebring om die gemeentes en lidmate aldaar te besoek. [38]). Die Klerksdorpse Kerkraad het dit egter altyd bereidwillig aan Ds. Venter toegestaan om na Rhodesië te gaan. [39])

Vanweë die groei wat daar in die gemeente was, kon afstigtings nie uitbly nie en gedurende 1936 is die gemeente Bothaville en in 1938 Ottosdal van Klerksdorp afgestig as afsonderlike gemeentes.

(a) **Bothaville :-**

Reeds op 3 November 1934 was daar 'n versoek van sommige gemeentelede te Bothaville voor die Kerkraad van Klerksdorp in verband met afstigting en op 29 Junie 1935 het 'n deputasie uit Bothaville, bestaande uit die here Jan Harmzen en J. A. Swanepoel, die Kerkraad ontmoet om oor afstigting te onderhandel. [40]) Die Kerkraad van Klerksdorp het egter sy weg nie oopgesien om toestemming tot afstigting te gee nie want :

> „Ons het mekaar se hulp te nodig en ons kan nie sonder mekaar bestaan nie". [41]).

Die gevoel ten gunste van afstigting het egter al sterker geword en op die Kerkraadsvergadering van 3 November 1935 het daar 'n petisie voor die Kerkraad gedien, onderteken deur 101 lidmate uit die afdelings van Bothaville waarin toestemming tot afstigting gevra is, en wel om die volgende twee redes : [42]).

„1ste. Die uitbreiding van die Ned. Kerk waartoe daar die grootste vooruitsigte bestaan en

„2de Die betere geestelike groei van ons lidmate, wat deur diè stap meer bediening van Woord en en Sakramente sal verlang".

Dit was nou vir die kerkraad duidelik dat afstigting nie langer teengestaan sou kon word nie en daarom is die hele aangeleentheid na die Ringsvergadering van 1936 van die Ring van Potchefstroom verwys. [43]). Die Ringsverga-

---

37) **Die Hervormer,** 23 April 1929, bls. 236–237.
38) P. M. Smith, **a.w.,** bls. 65.
39) **Kerkraadsnotule,** 4 Maart 1933.
40) **Kerkraadsnotule,** 3 November 1934, en **Kerkraadsnotule,** 29 Junie 1934.
41) **Kerkraadsnotule,** 29 Junie 1934.
42) **Kerkraadsnotule,** 2 November 1935.

dering het die afstigting wel goedgekeur en op 23 Mei 1936 het die gemeente Bothaville in die Oranje Vrystaat as afsonderlike gemeente tot stand gekom met 'n sieletaal van 220 en 'n lidmatetal van 130. [44]) Die Kerkraad van Klerksdorp het nou die nuutgestigte gemeente tegemoetgekom en hulle toegelaat om by die gemeentelede van Klerksdorp te kollekteer met die oog op die oprigting van 'n eie kerkgebou. [45])

(b) **Ottosdal.**

Kort na die afstigting van die gemeente Bothaville het 'n tweede gemeente in 1938 van Klerksdorp afgestig. Hoewel daar reeds baie vroeër ook deur diegene te Ottosdal om afstigting gevra is, [46]) het dit nie sover gekom voor die 8ste Januarie 1938 dat daar 'n afsonderlike gemeente tot stand gekom het nie. [47]). Ook aan hierdie nuwe gemeente het die Kerkraad van Klerksdorp dit toegestaan om in die gemeente van Klerksdorp te kollekteer met die oog op 'n eie kerksaal te Ottosdal. [48]).

Aan die begin van 1938 het Ds. P. Venter 'n beroep na die gemeente Vereniging ontvang en hy het dan ook aanvanklike besluit om dit aan te neem. [49]) Na heroorweging het hy egter besluit om tog te bly. Die Kerkraad het toe 'n herwelkoming vir Ds. en Mev Venter gereël op 30 April 1938 in die Spoorweginstituut. Die volgende persone het die aand op die verwelkoming as sprekers opgetree: Ouderlinge N. J. Campher en M. P. A. Coetzee, Oud-Ouderlinge F. W. Ernst en G. N. Pieterse asook die here M. C. Wissing en Wilko Wilkens. [50]).

Hoewel twee gemeentes so kort na mekaar afgestig is, het dit gou duidelik geword dat die gemeente spoedig weer baie groot sal wees. Die getalle van die gemeente het vinnig meer geword. Na die afstigting van die twee gemeentes het die gemeente nog 'n sieletal van 1,731 en 'n lidmatetal van 885 gehad [51]) wat in 1939 reeds weer aangeroei het tot 'n sieletal van 2,135 en 'n lidmatetal

---

43) **Kerkraadsnotule,** 2 November 1935.
44) **Die Almanak van die Nederduitsch Hervormde Kerk,** 1937, bls. 47.
45) **Kerkraadsnotule,** 26 Junie 1937.
46) **Kerkraadsnotule,** 30 September 1932.
47) Die Almanak van die Nederduitsch Hervormde Kerk, 1940, bls. 145.
48) **Kerkraadsnotule,** 4 Maart 1939.
49) **Die Hervormer,** 27 April 1938, bls. 5.
50) **Kerkraadsnotule,** 30 April 1939 en **Die Hervormer,** 25 Mei 1938, bls. 15.
51) **Die Almanak van die Ned. Herv. Kerk,** 1939, bls. 146.

van 1,072. [52]). Daar is toe drie moontlikhede oorweeg naamlik : [53]).

1. Die vergroting van die kerkgebou of
2. Die bou van 'n heeltemal nuwe kerkgebou of
3. Die afstigting van n afsonderlike gemeente in die Nuwe Dorp.

Die uitbreek van die tweede Wêreldoorlog het egter tot gevolg gehad dat die saak nie verder gevoer is nie en dat dit aansienlik vertraag sou word omdat die gemeente besluit het om vanweë „die sware tyd en die oorlog" die kwessie van kerkbou uit te stel. [54]). Toe sake enigsins verbeter het, het die Kerkraad nog voor die einde van die die oorlog 'n boukommissie aangestel, bestaande uit ouderlinge Nico. J. Campher, P. F. Visser en J. P. van Wyk en die heer Wilko Wilkens, om sake in verband met die bou van 'n nuwe kerk te behartig. [55]).

Op 4 September 1943 het die boukommissie vir die eerste keer vergader en is die heer Wilko Wilkens as voorsitter en ouderling Campher as Sekretaris te gekies. [56]) Die here Geers en Geers is aangestel as Argitekte en 'n kerk van 800 sitplekke is beplan. [57]). As gevolg van styging in boukoste is die sitplekke verminder na 700. Die kontrak vir die oprigting van die kerk is aan die heer J. Leemhuis toegeken wat bereid was om die kerk te bou teen koste plus 10%. [58])

Op 23 Maart 1944 het die bouwerk amptelik begin en het ouderling N. J. Campher die eerste sooi gespit nadat die heer G. N. Pieterse 'n gebed gedoen het. [59]). Nadat hy die sooi omgekeer het, het ouderling Campher gesê :-

„Ons keer die eerste sooi, as die begin van die bou van die Godsdiens in die Naam van die Drie Enige God om,

---

52) Die Almanak van die Ned. Herv. Kerk, 1940, bls. 140.
53) **Die Hervormer,** 30 November 1938, bls. 21–22.
54) **Kerkraadsnotule,** 20 Januarie 1940, **Notule van die Gemeentevergadering,** 5 April 1941.
55) **Boukommissienotule,** 4 September 1943.
Later is ook Ouderlinge J. D. Nell, S. T. van Vuuren en D. J. Terblanche met adviserende stem op die Boukommissie gekoöpteer. Ouderling P. F. Visser was ook een van die Kerkraadslede wat die gemeente baie lank gedien het. Vanaf Oktober 1902 het hy die gemeente onafgebroke as Kerksraadslid gedien, eers as diaken en later as ouderling. Met die afstigting van Klerksdorp-Oos het hy ook daar as ouderling gedien en ook as lid van die Boukommissie. Vgl. **Die Almanak van die Ned. Herv. Kerk,** 1957, bls. 93.
56) **Boukomissienotule,** 4 September 1943.
57) **Boukommissienotule,** 3 Februarie 1944.
58) **Boukommissienotule,** 23 Maart 1944.
59) **Boukommissienotule,** 23 Maart 1944, vergelyk ook koerantuitknipsels in besit van Mnr. N. J. Campher, Greylingstraat 65, Potchefstroom.

# PROGRAM VAN INWYDING
# NUWE KERK
van die
# NED. HERV. GEMEENTE VAN KLERKSDORP
## 5 Oktober e.k. 3 uur n.m. 1945

1.—Afskeidsdiens in Ou Kerk, 5 Oktober, 3 uur nm. deur Ds. ~~P. J. J. Venter~~. Ds. J. D. Storm
2.—Bybel dra deur tweede oudste Ouderling in diens—P. F. Visser.
3.—Geleentheid vir Boufonds offergawe voor die Nuwe Kerk in Bussies.
4.—Boumeester, Mnr. J. Leemhuis, oorhandig Kerk aan Voorsitter van die Boukommissie, Mnr. Wilko Wilkens.
5.—Oud-Ouderling J. J. L. Terblanche, gee Kerk namens Boukommissie af aan die Gemeente.
6.—Argitek, Mnr. Geere, oorhandig sleutel aan Voorsitter van die Boukommissie.
7.—Voorsitter, Boukommissie, oorhandig sleutel aan die Konsulent, Ds. J. D. Storm.
8.—Ds. Storm sluit die kerkdeur oop.
9.—Gemeente sing Psalm 100: 3.
10.—Oudl. J. D. Nell sluit die Noorddeur oop.
11—Oudl S. T. v. Vuuren sluit die Suiddeur oop.
12—Oud-oudl. G. J. Pieterse sluit die ander voordeur oop.
13—Ds. Joh. Dreyer, voorsitter van die Potchefstroom Ring, hou die inweidingsdiens.
14—Kort Toesprake deur Leraars en andere.
15.—6 Oktober om 9 uur vm., Boufonds Basaar.
16—6 Oktober, Voorbereidingsdiens, 2.30 nm.
17—Gemeentevergadering onmiddellik na die Voorbereidingsdiens.
18—7 Oktober, 10 uur vm., Nagmaal.
19.—3 uur namiddag, Nabetragtingsdiens. Onmiddellik na die diens. Boufondsverslag.
20.—7 Oktober, om 7 uur nm., Aanddiens.

DIE OPTOG SAL AS VOLG GESKIED:—

1—Die Boukommissie, Kontrakteur en Argitek.
2—Die Konsulent, Die Voorsitter van die Ring van Potchefstroom, die Ou Leraar van die Gemeente (Ds. P. J. J. Venter), en die Kerkraad.
3—Die Basaar-kommissie.
4—Predikante, Kerkraadslede en Genodigdes.
5—Gemeentelede.

NICO J. CAMPHER,
Skriba-Kassier.

Die Westelike Stem 1442

Program van die Kerkinwyding van die nuwe Kerkgebou op 5 Oktober 1945.

Foto: Claudia's Klerksdorp.

Ons hoop (dat) die werk voorspoedig sal wees met volle tevredenheid en met die beste samewerking". [60]).

Hierna het hy die een en ander oor die gemeente se geskiedenis vertel en gesê dat die nuwe kerkgebou aan 700 mense sitplek sou bied en ongeveer £12,000 (R24,000) sou kos. [61])

Intussen het Ds. Venter egter 'n beroep aangeneem na die gemeente Makwassie (Bosmansrust) en het hy op 16 Januarie 1944 afskeid geneem van die gemeente. [62]). Die gemeente het nou tot aan die einde van 1945 vakant gebly.

Intussen het die bouwerk egter voortgegaan en kon die hoeksteen op 5 Augustus 1954 deur Oudl. Nico J. Campher gelê word. [63]) Daar is selfs verder gegaan en besluit om 'n pastorie te bou. In plaas daarvan om 'n huis te bou is die huis van die heer Jan Wilkens in Elandsheuwel teen 'n bedrag van £3,600 (R7,200.00) as pastorie aangekoop. [64])

Dit was egter vir die gemeente 'n baie groot en heuglike gebeurtenis toe die nuwe kerkgebou op die vyfde Oktober 1954 feestelik ingewy kon word. Om 3.00 nm., het die verrigtinge begin met 'n afskeidsdiens gehou in die ou Kerkgebou en gelei deur Ds. Storm die konsulent, waarna die gemeente in optog na die nuwe kerkgebou gegaan het waar Ds. J. G. M. Dreyer, die voorsitter van die Ring van Potchefstroom die wydingsrede uitgespreek het met as teks Amos 4 : 12 „Maak jou klaar om jou God te ontmoet, O Israel". Saterdag en Sondag 6 en 7 Oktober 1945 het die Nagmaalsvieringe van die gemeente vir die eerste keer in die nuwe kerkgebou plaasgevind. [65]) Die ou kerkgebou het nou die saal van die Gemeente geword.

Met die inwyding van die nuwe kerkgebou is 'n lank gekoesterde ideaal van die gemeente verwesenlik en in 'n dringend behoefte voorsien. Hiermee is nog 'n tydperk in die geskiedenis van die gemeente afgesluit waarin veel verrig en bereik is. Die moeilikste jare in die geskiedenis van die gemeente was nou verby en met groter selfvertroue as ooit te vore kon die toekoms tegemoet gesien word.

---

60) **Boukommissienotule,** 23 Maart 1944.
61) **Boukommissienotule,** 23 Maart 1944.
62) **Kerkraadsnotule,** Januarie 1944.
63) **Kerkraadsnotule,** Augustus 1945.
64) **Boukommissienotule,** 4 Augustus 1942.
65) Vgl. die Inwydingsprogram. Met die inwyding was die gemeente se totale skuld £5,429–6–8. **Boukommissienotule,** 4 Augustus 1945.

HOOFSTUK VII

## DIE JONGSTE TYD

Na die vertrek van Ds. P. J. J. Venter na Makwassie, sou dit bykans twee jaar duur voordat die gemeente weer 'n eie predikant sou kry. Gedurende die vakature het die gemeente egter die dienste van Ds. J. D. Storm van Wolmaransstad as konsulent gehad. [1]). Die behoefte aan 'n eie predikant was egter groot, daar die gemeente geweldig vinnig uitgebrei het.

Nadat verskeie beroepe sonder sukses uitgebring is, het die Kerkraad op 8 September 1945 Ds. P. W. Venter van Krugersdorp beroep, wat op 7 Oktober bekend gemaak het dat hy die beroep hom laat welgeval het. [2]) Op 1 Desember 1945 is Ds. Venter te Klerksdorp bevestig en op 2 Desember het hy sy intreepreek gelewer. [3]). Ds. Venter was nou die vierde eie predikant wat die gemeente bedien het vanaf die inlywing van Hartebeesfontein onder Hervormde Kerkverband in 1866 en die derde predikant wat te Klerksdorp self gewoon het.

**Petrus Wilhelmus Venter** [4])

Petrus Wilhelmus Venter is op 25 Desember 1904 te Twyfelspoort, naby Swartruggens gebore as die oudste van vier seuns. Op 'n plaas naby Groot Marico het hy aan die Rietvleiskool sy eerste skoolonderrig ontvang. Gedurende 1915 het sy ouers na Potgietersrust verhuis en in 1922 matrikuleer hy aan die Pietersburgse Hoërskool. Aan die begin van 1923 skryf hy in aan die destydse Transvaalse Universiteitskollege met die oog daarop om predikant te word. Teen die einde van 1928 voltooi hy sy studies en aanvaar hy 'n beroep na die gemeente Volksrust waar hy aan die begin van 1929 deur Prof. Dr. B. Gemser tot predikant georden is. Terwyl hy hier predikant was, het hy die hele Suid-Oostelike hoek van Transvaal asook die aangrensende hoek van die Oranje Vrystaat tot by Vrede en Harrismith, tesame met die konsulentskappe van Durban

1) Vgl. **Die Almanak van die Nederduitsch Hervormde Kerk,** 1963, III.
2) **Kerkraadsnotule,** 8 September 1945 en **Brieweboek,** brief van Ds. Venter aan ouderling N. J. Campher, 8 Oktober 1945.
3) **Brieweboek,** Brief van Ds. Venter aan Ouderling N. J. Campher, 8 Oktober 1945.
4) Gegewens is verkry uit **Die Hervormer,** Junie 1953, bls. 16, asook van Dr. Venter persoonlik.



Dr. en mev. P. W. Venter en hulle jongste twee kinders Johan en Petra.

en Pietermaritzburg, wat feitlik die hele Natal beslaan het, bedien. Dit het dan ook dikwels gebeur dat hy tot twaalf dae aaneen oppad was.

Vanaf Volksrust is hy in 1935 na Durban en bedien daarna ook nog die gemeentes Brits (1937), Krugersdorp (1941) en vanaf 1 Desember 1945 tot op datum die gemeente Klerksdorp.

In 1929 is Ds. Venter getroud met mej. E. A. Kleynhans en uit die huwelik is daar twee dogters en een seun gebore. Tydens Ds. Venter se dienstyd te Krugersdorp het Mev. Venter hom ontval in 1943. In 1945 is hy weer getroud met Mej. A. M. Bornman uit welke huwelik 'n seun en 'n dogter gebore is.

Tydens sy ampsbediening te Brits begin Ds. Venter in Sosiologie studeer, veral om die oorsake van verarming en die moontlikhede van rehabilitasie te wete te kom, en in 1941 behaal hy dan ook die M.A.-graad in Sosiologie. Hierna het hy egter nie sy studies gestaak nie maar gaan voort met studie oor die swakker wordende kerkbesoek totdat hy in 1952 aan die Universiteit van Pretoria tot Doktor promoveer met „Onkerksheid" as die titel van sy proefskrif.

Met onvermoeide ywer het Dr. Venter steeds sy kragte en talente tot beskikking van Kerk en Volk gestel. Dit blyk dan ook uit die talle Kerklike en ander liggame, rade en kommissies waarop hy gedien het of nog dien. Onder andere kan die volgende genoem word waarvan hy lid was of nog is :

Die Kommissie van die Hoogeerwaarde Algemene Kerkvergadering van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika.

Die Ondersteuningsraad van die Nederduitsch Hervormde Kerk, waarvan hy reeds twintig jaar lank die voorsitter is.

Die Direksie van die Nederduitsch Hervormde Weeshuis.

Die Kommissie vir Jeugwerk waarvan hy elf jaar lank voorsitter was.

Ook was hy tydelik lid van die Kommissie vir die



Die Kerkraad van die Nederduitsch Hervormde Gemeente, Klerksdorp, 1966.

Bybelvertaling en die Kommissie vir die Psalmberyming.

Die Interkerklike Kommissie oor gesinslewe.

Die Kommissie van Ondersoek na Gesinstoelaes van wie die verslag in 1962 voor die Parlement gedien het.

Verder is hy ook reeds vir etlike jare lid van die Suid-Afrikaanse Akademie.

Ook te Klerksdorp het Dr. Venter homself nie gespaar nie en is daar onder sy leiding reeds veel deur die gemeente verrig en het die gemeente dan ook 'n tydperk van bestendige en selfs fenomenale groei beleef.

Die eerste saak waaraan aandag gegee is, nadat Dr. Venter te Klerksdorp bevestig is, was die delging van die kerkskuld. Met die inwyding van die nuwe kerkgebou het die kerkskuld op ongeveer £5,400 (R10,800) gestaan, terwyl die gemeente nog geen eie pyporrel gehad het nie en daar besluit is om nie 'n orrel aan te skaf voordat die skuld betaal is nie. [5]). So vinnig is die skuld egter verminder dat die gemeente op 26 Junie 1949 reeds 'n eie groot pyporrel in gebruik kon neem.

Met die inwyding van die nuwe kerkgebou was die sieletal van die gemeente ongeveer 2,500 en die lidmatetal 1,200. [6]). Vanweë die ontwikkeling en uitbreiding wat gevolg het op die nuwe lewe wat op die gebied van die mynwese gekom het, het daar 'n vinnige toestroming van mense plaasgevind en het ook die gemeente Klerksdorp se getalle skerp gestyg. Teen 1953 was die sieletal dan reeds 3,195 en die lidmatetal 1,624 en was dit dan ook duidelik dat afstigtings nie langer sou uitbly nie. [7]) Op 20 Junie 1953 het die eerste afstiging dan ook plaasgevind toe die gemeente Klerksdorp-Oos afgestig is met 'n lidmatetal van 740. [8]). Hierdie gemeente het besonder snel gegroei en op 9 Junie 1956 met die inwyding van die kerkgebou het die gemeente reeds oor die 1,200 lidmate getel en op 16 Maart 1958 moes daar ook van Klerksdorp-Oos 'n gemeente afgestig word toe die gemeente Stilfontein tot stand gekom het. [9]).

---

5) **Boukommissienotule,** 4 Augustus 1945.
6) **Die Almanak van die Ned. Herv. Kerk.,** 1946, bls. 92.
7) **Die Almanak van die Ned. Herv. Kerk,** 1953, bls. 141.
8) **Die Almanak van die Ned. Herv. Kerk,** 1957, bls. 91.
9) **Die Almanak van die Ned. Herv. Kerk,** 1959, bls. 184.

Na die afstigting van die gemeente Klerksdorp-Oos, het daar slegs drie jaar verloop voordat nog 'n gemeente naamlik Orkney in 1956 van Klerksdorp afgestig en nog drie jaar later in 1959 is ook die gemeente Hartbeesfontein van Klerksdorp afgestig.

Op die huidige oomblik is daar dus nou vyf gemeentes met ses predikante [10]) waar in 1945 slegs die gemeente Klerksdorp met Dr. P. W. Venter as predikant gewees het. Binne twintig jaar was daar dus 'n aansienlike groei en kan Dr. Venter en die gemeente van Klerksdorp dan ook nou terugkyk op 'n vrugbare laaste twintig jaar van die eerste honderd van die gemeente se bestaan.

**Ten Slotte :**

Honderd jaar van die gemeente se lewe is verby. Honderd jaar waarin daar hoogtepunte en dieptepunte, voorspoed en teespoed was. Maar veral ook honderd jaar waaruit die trou van die Ewige Verbondsgod afgelees kan word, wat ondanks alle bedreiginge Sy Kerk instandhou. Daarom is dit nodig dat die gemeente aan die einde van die eerste honderd jaar in dankbare erkentlikheid aan God alle eer sal gee. Met vaste geloofsvertroue in die Heer van die Kerk, word die gemeente egter nou ook geroep om die toekoms onbevrees tegemoet te gaan.

---

10) Die gemeente Klerksdorp-Oos het naamlik twee predikante.

